# STATISTIEK VIR TECHNIKONSTUDENTE




DERDE UITGAWE 1987

**P.H. KLOPPERS**

1992

# STATISTIEK VIR TECHNIKON STUDENTE

DERDE UITGAWE: 1987

P. H. KLOPPERS (B.Sc (HONS))

Stud no: 91015889

G. ERASMUS
Costando 205
Bourke str 17
Sunnyside
0132

Tel: (012) 3437791
~~(01536) 32786~~
(014) 763-2786

© MK UITGEWERS (BK) CK86/15751/23 (1987)
ALLE REGTE VOORBEHOU:

*Geen deel van hierdie publikasie mag gereproduseer word in enige vorm hetsy elektronies, magneties, fotostaties of per bandopname sonder die skriftelike toestemming van die outeur.*

INHOUD

# BESKRYWENDE STATISTIEK

## HOOFSTUK 1: INLEIDING

### 1.1 Wat is Statistiek

Enige Wetenskaplike ondersoek kom daarop neer dat gegewens (data) versamel word. Statistiek is nou die studie om sinvolle gevolgtrekkings uit hierdie data te maak.

In statistiek word metodes bestudeer om

i) data in te samel
ii) data te ontleed
iii) gevolgtrekkings uit ontledings te maak.

### 1.2 Verskillende tipes data

Indien waarnemings wat gemaak word slegs uit vaste geïsoleerde getalle bestaan word dit diskrete data genoem. Byvoorbeeld die ouderdom van 'n persoon in volle jare is een van (0; 1; ....; 110).

Indien waarnemings enige bepaalde waarde in 'n sekere interval kan aanneem word dit kontinue data. Byvoorbeeld die lengte van volwasse mans kan enige waarde tussen 1,0 m en 2,0 m wees. K/data is meetbaar.

Indien die waarnemings nie meetbaar is nie word daar van kwalitatiewe data gepraat. Byvoorbeeld: oogkleur kan nie gemeet word nie. Bevat 'n sekere eienskap.

In hierdie kursus bepaal ons ons slegs tot die eerste twee tipes van data en ontleed dit presies op dieselfde manier.

### 1.3 Sigma notasie

Gestel ons maak n metings. Dit kan voorgestel word as

$x_1;\ x_2;\ \ldots;\ x_n$.

Die som van die waarnemings word in 'n kort skryfwyse, die sigma notasie, geskryf as

$$x_1+x_2+\ldots+x_n=\sum_{i=1}^{n} x_i$$

Voorbeeld 1: Gestel ons het die ouderdomme (in jare) van 4 persone gemeet as : 8 ; 20 ; 14 en 32.

Nou is $x_1=8$ $x_2=20$ $x_3=14$ $x_4=32$ en

$$\sum_{i=1}^{4} x_i=8+20+14+32=74.$$

Eienskappe van die Sigmanotasie

1) $\sum_{i=1}^{n} x_i^2 = x_1^2 + x_2^2 + \cdots x_n^2$

2) $\left[\sum_{i=1}^{n} x_i\right]^2 = (x_1 + x_2 + \cdots + x_n)^2$

3) $\sum_{i=1}^{n} x_i y_i = x_1 y_1 + x_2 y_2 + \cdots + x_n y_n$

4) $\sum_{i=1}^{n} x_i \sum_{i=1}^{n} y_i = (x_1 + \cdots + x_n)(y_1 + \cdots + y_n)$

5) $\sum_{i=1}^{n} k\, x_i = k \sum_{i=1}^{n} x_i$ (Let op dat k 'n konstante is.)

6) $\sum_{i=1}^{n} (x_i + y_i)$

$= \sum_{i=1}^{n} x_i + \sum_{i=1}^{n} y_i$

7) $\sum_{i=1}^{n} k = nk$

8) $\sum_{i=1}^{n} i = 1 + 2 + \cdots + n$

$= \frac{n(n+1)}{2}$

Voorbeeld 2: Gestel $x_1=2$ $x_2=-5$ $x_3=4$ $x_4=-8$

$y_1=-3$ $y_2=-8$ $y_3=10$ $y_4=6$

dan is:

a) $\sum_{i=1}^{4} x_i = x_1+x_2+x_3+x_4 = 2-5+4-8 = -7$

b) $\sum_{i=1}^{4} y_i^2 = y_1^2+y_2^2+y_3^2+y_4^2 = (-3)^2+(-8)^2+(10)^2+(6)^2$

$= 209$

c) $\sum_{i=1}^{4} x_i y_i = (2)(-3)+(-5)(-8)+(4)(10)+(-8)(6)$

$= 26.$



OPGAWE 1

1. Gee 'n voorbeeld van 'n wetenskaplike ondersoek in u vakgebied.

2. Hoe sou u die volgende tipes data klassifiseer:

   a) 20 persone se massa word gemeet.

   b) Die leeftyd van 50 muskiete, in dae, word gemeet.

   c) Die tipe werk van 100 mense word geklassifiseer as klerklik, tegnies of bestuur.

3. Gee nog 3 voorbeelde van die verskillende tipes data.

4. Beskou die data in voorbeeld 1.3.2.

   Bereken: Antwe bl. 161

   a) $\sum_{i=1}^{4} x_i^2$ 109

   b) $\left(\sum_{i=1}^{4} x_i y_i\right)^2$ 676

   c) $\sum_{i=1}^{4} (2x_i + y_i)$ −9

   d) $\left(\sum_{i=1}^{4} x_i\right)\left(\sum_{i=1}^{4} y_i\right)$ −35

5. Beskou die data

   $x_1=4,2$ $x_2=6,4$ $x_3=3,6$ $x_4=3,1$ $x_5=5,3$

   $y_1=10,7$ $y_2=11,3$ $y_3=9,1$ $y_4=13,0$ $y_5=8,4$ $y_6=12,2$

   Bereken:

   a) $\sum_{i=1}^{4} x_i y_i$ 190,32

   b) $\sum_{i=1}^{3} x_i^3$ 382.88

   c) $\left(\sum_{i=1}^{5} y_i\right)^2$ 2756,25

   d) $\sum_{i=1}^{5} x_i \cdot \sum_{i=1}^{5} y_i$ 1086.5

   e) toon aan dat $\sum_{i=1}^{3} x_i y_i \neq \sum_{i=1}^{3} x_i \sum_{i=1}^{3} y_i$

   en dat $\sum_{i=1}^{3} x_i^2 \neq \left[\sum_{i=1}^{3} x_i\right]^2$.

## HOOFSTUK 2: STEEKPROEFNEMING

### 2.1 Inleiding

As 'n studie op 'n groep items gedoen moet word dan noem ons die versameling wat al hierdie items insluit die populasie. Byvoorbeeld die populasie van motorkarre in S.A., die populasie van blanke mans wat in die Transvaal woon, die populasie van al die beeste in S.A. wat aan hartwater ly.

'n Steekproef word gedefinieer as enige deelversameling van 'n populasie.

Daar word baie selde 'n ondersoek op die hele populasie (sensus) gedoen want:

a) dit is duur
b) neem te lank
c) populasie is te groot
d) eenhede word vernietig by ondersoek.
e) sensus kan baie onakkuraat raak.

Dus word 'n studie normaalweg beperk tot 'n steekproef uit die populasie.

### 2.2 Metodes van Steekproefneming

Dit spreek vanself dat daar baie versigtig te werk gegaan moet word wanneer 'n steekproef geneem word, aangesien dit nou slegs die steekproefelemente is wat aan die ondersoek onderwerp gaan word terwyl inligting aangaande die populasie as geheel verlang word. Dit is dus uiters belangrik dat die steekproef verteenwoordigend van die populasie moet wees.

#### 2.2.1 Eenvoudige ewekansige steekproefneming Simple random sampling

Hier word die steekproef so geneem dat elke element in die populasie 'n ewe groot kans het om in die steekproef opgeneem te word.

Gestel daar is N elemente in die populasie en ons wil 'n steekproef van n elemente trek. Nommer die populasie van 1 tot N. Met behulp van die kansgetalletabel, Tabel XX van Stoker, word n getalle tussen 1 en N getrek en die ooreenstemmende items word in die steekproef opgeneem.

Voorbeeld 1

Gestel ons het 'n populasie van 50 mense en wil 'n steekproef van 10 mense trek en hulle lengtes meet. Nommer die populasie. Uit Tabel XX vanaf kol 11 ry 11 lees ons nou die tien kansgetalle af:

33 03 46 48 11 28 39 25 09 41

Meet nou die lengtes van hierdie tien persone.



(Begin by 'n willekeurige plek in die tabel. Neem genoeg syfers in die kansgetal op. Beweeg af of dwars in die tabel. Laat kansgetalle wat te groot is net weg.)

#### 2.2.2 Gestratifiseerde ewekansige steekproefneming

Hierdie metode word gebruik wanneer die populasie se elemente baie verskillend (heterogeen) is met betrekking tot die eienskap wat ons wil meet.

Eers word die populasie in homogene groepe (strata) verdeel. Nou word uit elke stratum 'n eenvoudige ewekansige steekproef geneem.

Gestel $N=\sum_{i=1}^{k} N_i$ en $n=\sum_{i=1}^{k} n_i$, met N die totale aantal in die populasie, $N_i$ die aantal in die ide sub populasie, en $n_i$ die steekproef grootte uit die ide sub populasies, dan is $n_j=\frac{N_j}{N}n$.

Voorbeeld 2:

Uit 100 persone wil ons 'n steekproef van 20 persone neem en die massas bestudeer.

Om weet dat die massas van mans en dames is nie dieselfde nie.

Ons moet dus die 100 persone in 2 strata, mans en dames, verdeel.

Gestel daar is 40 dames en 60 mans.

Nou is $N=100$ $n=20$ $k=2$ $N_1=40$ $N_2=60$

en $n_1=\frac{40}{100}\cdot 20=8$

$n_2=\frac{60}{100}\cdot 20=12$

#### 2.2.3 Sistematiese steekproefneming

Hier word die elemente van die populasie genommer.

Een kansgetal tussen 1 en $\frac{N}{n}$, sê r., word getrek.

Die steekproef is nou die elemente met nommers

$r$ ; $r+(\frac{N}{n})$ ; $r+(2\frac{N}{n})$ ; $r+(3\frac{N}{n})$ ; .... .

N = populasie
n = aantal

n = die element/syfer in s.proef.

Voorbeeld 3

Gestel N=500 en ons wil 'n sistematiese steekproef van grootte n=50 trek.

$\frac{N}{n}=\frac{500}{50}=10$

Trek een kansgetal tussen 1 en 10 sê 6. Nou word die populasie elemente met nommers.

6 ; 16 ; 26 ; 36 ; .... ; 496 in die steekproef opgeneem.

2.3 Waar 'n steekproef op een van bogenoemde metodes getrek word kan aangeneem word dat dit dieselfde eienskappe as die populasie sal besit. (Die gemiddelde waarde uit die steekproef sal byvoorbeeld baie naby wees aan die gemiddelde waarde uit die populasie.)



OPGAWE 2

1. Gestel N=1000 en n=20. (Sien datastel bylae 2.)

   a) beplan 'n eenvoudige ewekansige steekproef

   b) beplan 'n sistematiese steekproef

   c) gestel ons kan die elemente van die populasie in 4 groepe verdeel waar $N_1=200$ ; $N_2=150$ ; $N_3=50$; $N_4=100$. Beplan 'n gestratifiseerde ewekansige steekproef.

2. Definieer drie situasies uit u vakgebied waar die drie steekproef metodes goeie toepassings sal hê.

3. 'n Steekproef van 1000 motoriste in Pretoria moet geneem word. Ontwerp 'n geskikte steekproefplan.



HOOFSTUK 3

DIE ONTLEDING VAN ONGEGROEPEERDE DATA

3.1 Algemeen

Gestel ons het 'n steekproef van grootte n uit 'n populasie getrek en 'n sekere eienskap gemeet. Die data kan ons voorstel as

$x_1 ; x_2 ; \ldots ; x_n$

Sulke data noem ons ongegroepeerd.

Voorbeeld 1

By die Buitepasiënte afdeling van 'n groot hospitaal is 'n steekproef van tien pasiënte geneem en die wagtyd (in minute) totdat hulle behandeling ontvang was asvolg:

35 22 16 31 23 47 108 35 39 10

(hier is $x_1=35$ ; $x_2=22$ ; ... ; $x_{10}=10$)

3.2 Maatstawwe van posisie: Ongegroepeerde Data

Die doel van hierdie maatstawwe is om 'n aanduiding te kry van die sentraliteitspunt van die data. (sien ook § 5 )

3.2.1.1 Die Rekenkundige gemiddeld ($\bar{x}$)

Die rekenkundige gemiddeld van 'n stel ongegroepeerde data is die som van die waarnemings gedeel deur die aantal waarnemings:

$$\bar{x}=\frac{1}{n}\sum_{i=1}^{n} x_i$$

Vir die data in voorbeeld 3.1.1 is

$$\bar{x}=\frac{1}{10}(366)=36,6$$

3.2.1.2 Die Meetkundige gemiddeld (Mg)

$$Mg = \sqrt[n]{x_1 \cdot x_2 \cdot \cdots x_n}$$

Die meetkundige gemiddeld word gewoonlik gebruik as die waarnemings verhoudings van getalle is.

Voorbeeld 2

Die groei van die bates van 'n sekere firma vir die afgelope 3 jaar, uitgedruk as 'n verhouding tot die vorige jaar se bates was $\frac{6}{4}$ $\frac{8}{6}$ en $\frac{9}{8}$. Bereken die gemiddelde groei vir die afgelope 3 jaar.

Oplossing •= maal met mekaar.

$$Mg = \sqrt[3]{\frac{6}{4} \cdot \frac{8}{6} \cdot \frac{9}{8}} = 1,31 = \frac{131}{100}$$ (Let op $\bar{x}$ = 1,319)



3.2.1.3 Die Harmoniese gemiddeld (Hg)

$$Hg = \frac{n}{\sum_{i=1}^{n} \frac{1}{x_i}}$$

Die harmoniese gemiddeld word gewoonlik gebruik as die waarnemings uitgedruk word per meetingseenheid.

Voorbeeld 3

Drie persone neem onderskeidelik 3, 5 en 2 uur om 'n sekere stuk werk te doen. Hoe lank sal dit hulle gemiddeld neem om die taak saam te doen?

Oplossing

$$Hg = \frac{n}{\sum_{i=1}^{n} \frac{1}{x_i}} = \frac{3}{\frac{1}{3}+\frac{1}{5}+\frac{1}{2}} = 2,9 \text{ uur}$$

(Vergelyk dit met $\bar{x}$ = 3,33 uur.)

3.2.2 Die Mediaan (Me)

Die mediaan van 'n stel ongegroepeerde data word gedefinieer as die $\frac{n+1}{2}$ de waarde as die data van klein na groot geskik is.

Vir die data in voorbeeld 3.1.1 is

$\frac{n+1}{2} = \frac{10+1}{2} = 5,5$. Die gerangskikte data is:

10 16 22 23 31 35 35 39 47 108. En

$Me=\frac{31+35}{2} = \frac{66}{2} = 33.$

(Let op dat as n onewe is kan ons presies die middelste waarde neerskryf.)

3.2.3 Die Modus (Mo)

Die modus van 'n stel ongegroepeerde data word gedefinieer as die waarde wat die meeste kere voorkom. In sommige gevalle mag daar meer as een modus wees en in ander gevalle mag daar glad nie 'n modus wees nie.

Vir die data in voorbeeld 3.1.1 is

Mo=35.

3.2.4 Vergelyking tussen $\bar{x}$, Me en Mo

$\bar{x}$ is maklik om te bereken en eenvoudig om te begryp. Dit is op elke getal in die data gebaseer en is dus verteenwoordigend. $\bar{x}$ is egter baie afhanklik van foutiewe waardes wat baie groot of baie klein is. (uitskieters)

Me is ook maklik berekenbaar en die betekenis daarvan kan maklik verstaan word. Dit is minder afhanklik van uitskieter waardes. 'n Nadeel van Me is dat dit slegs deur 1 of 2 waardes in die data bepaal word.

Mo is ook maklik berekenbaar en verstaanbaar. In sommige gevalle lewer $\bar{x}$ 'n onsinnige grootheid terwyl Mo sinvol is (dink aan skoengroottes).

3.2.5 Kwantiele

Die drie kwartiele, $q_1$, $q_2$ en $q_3$ verdeel die geskikte data in vier gelyke dele.

Die nege desiele, $d_1$, $d_2$, ..., $d_9$ verdeel die geskikte data in tien gelyke dele.

Die nege-en-negentig persentiele verdeel die geskikte data in honderd gelyke dele.

Let op dat:

$Me = q_2 = d_5 = P_{50}$

$q_1 = P_{25} \quad q_3 = P_{75}$

$d_1 = P_{10} \quad d_2 = P_{20}$ ens.

Dit is dus slegs nodig om die persentiele te kan bereken.

Die i-de persentiel word gedefinieer as die $(i(n+1))/100$ste waarneming in die skikking.

Voorbeeld 4

Vir die data in voorbeeld 3.1.1 is die skikking:

10 16 22 23 31 35 35 39 47 108

i. Vir $P_{40} = d_4$ : $\frac{i(n+1)}{100} = \frac{40(11)}{100} = 4,4$

Dus is $P_{40} = d_4 = 23 + 0,4(31-23) = 26,2.$

ii. Vir $q_3 = P_{75}$ : $\frac{i(n+1)}{100} = \frac{75(11)}{100} = 8,25$

Nou is $q_3 = 39 + 0,25(47-39) = 41,0.$



3.3 Maatstawwe van Verspreiding: Ongegroepeerde Data

Beskou die twee stelle data:

A: 13 11 18 14

B: 18 5 23 10

$\bar{x}_A = \frac{1}{4}(56) = 14 \qquad \bar{x}_B = \frac{1}{4}(56) = 14$

Dit lyk asof die twee stelle data dieselfde is.

Grafies kan ons nou die data asvolg voorstel:




Hieruit sien ons dat alhoewel $\bar{x}_A$ en $\bar{x}_B$ dieselfde is lê die data van B baie meer verspreid as die data van A.

Dus is lokaliteitsmaatstawwe nie voldoende om 'n stel data te beskryf nie. Ons moet ook maatstawwe van verspreiding definieer.

3.3.1 Die Variasiebreedte (R)

R = grootste waarde - kleinste waarde.

Vir die data in voorbeeld 3.1.1 is

R = 108-10 = 98.

R is nie 'n baie geskikte maat van die verspreiding nie aangesien dit slegs deur twee van die waardes bepaal word.

3.3.2 Die gemiddelde afwyking (G)

Indien ons 'n maatstaf van spreiding wil definieer wat op al die waardes in die datastel gebaseer is, moet 'n verwysingspunt in die datastel gekies word en die afwykings van al die waardes van dié verwysingspunt moet dan bereken word. Die mees geskikte verwysingspunt in 'n datastel is die rekenkundige gemiddeld $\bar{x}$.

$\bar{x} \leftarrow x_i - \bar{x} \rightarrow x_i$

ŉ Logiese definisie vir ŉ spreidingsmaatstaf is dus:

$$\frac{1}{n}\sum_{i=1}^{n}(x_i-\bar{x}).$$

Hierdie maatstaf is egter nie bruikbaar nie aangesien positiewe afwykings en negatiewe afwykings mekaar uitkanselleer. Trouens, dit kan bewys word dat

$\frac{1}{n}\sum_{i=1}^{n}(x_i-\bar{x})=0$ vir enige datastel.

Die oplossing van die probleem lê daarin dat die tekens van die verskille nie in ag geneem moet word nie. Dit lei dan tot die onderstaande definisie van die gemiddelde afwyking:

$$G=\frac{1}{n}\sum_{i=1}^{n}|x_i-\bar{x}|$$

Beskou weer die data in voorbeeld 3.1.1.

$\bar{x}=36,6$

Ons stel die volgende berekeningstabel op:

TABEL 1

| $x$ | $(x-\bar{x})$ | $\lvert x-\bar{x}\rvert$ |
|---|---|---|
| 35 | - 1,6 | 1,6 |
| 22 | -14,6 | 14,6 |
| 16 | -20,6 | 20,6 |
| 31 | - 5,6 | 5,6 |
| 23 | -13,6 | 13,6 |
| 47 | 10,4 | 10,4 |
| 108 | 71,4 | 71,4 |
| 35 | - 1,6 | 1,6 |
| 39 | 2,4 | 2,4 |
| 10 | -26,6 | 26,6 |
| 366 | | 168,4 |

Nou is $G=\frac{1}{n}\sum_{i=1}^{n}|x_i-\bar{x}|$

$=\frac{1}{10}(168,4)=16,84.$

ŉ Probleem met die gemiddelde afwyking is die neem van die absolute waarde. Dit is wiskundig nie heeltemal korrek nie en alhoewel G ŉ baie goeie maat van verspreiding is kan ons dit nie vir verdere analise gebruik nie.



3.3.3 Die Variansie en Standaardafwyking ($S^2$ en $S$)

ŉ Ander manier om van die negatiewe waardes by $(x_i-\bar{x})$ ontslae te raak is om die waardes te kwadreer, $(x_i-\bar{x})^2$.

Nou word die variansie gedefinieer as

$S^2=\frac{1}{n-1}\sum_{i=1}^{n}(x_i-\bar{x})^2$ (definisie formule) moet nie gebruik nie.

$=\frac{1}{n-1}\left(\sum_{i=1}^{n}x_i^2-n\bar{x}^2\right)$ (berekenings formule)

$S=\sqrt{S^2}=\sqrt{\frac{1}{n-1}\left(\sum_{i=1}^{n}x_i^2-n\bar{x}^2\right)}$ noem ons die standaardafwyking.

Beskou weer die data in voorbeeld 3.1.1 en Tabel 1.

Om $S^2$ en $S$ te bereken voeg ons nog 1 kolom by Tabel 1 nl. $x^2$.

Tabel 2

| $x$ | $(x-\bar{x})$ | $\lvert x-\bar{x}\rvert$ | $x^2$ |
|---|---|---|---|
| 35 | - 1,6 | 1,6 | 1225 |
| 22 | -14,6 | 14,6 | 484 |
| 16 | -20,6 | 20,6 | 256 |
| 31 | - 5,6 | 5,6 | 961 |
| 23 | -13,6 | 13,6 | 529 |
| 47 | 10,4 | 10,4 | 2209 |
| 108 | 71,4 | 71,4 | 11664 |
| 35 | - 1,6 | 1,6 | 1225 |
| 39 | 2,4 | 2,4 | 1521 |
| 10 | -26,6 | 26,6 | 100 |
| | | | 20174 |

$S^2=\frac{1}{n-1}(\Sigma x_i^2-n\bar{x}^2)$

$=\frac{1}{9}(20174-10(36,6)^2)$

$=753,15$

$S=\sqrt{S^2}$

$=27,44$

### 3.3.4 Die Koëffisiënt van Variasie V

Wanneer verspreidingsmaatstawwe van twee of meer datastelle met mekaar vergelyk wil word, en die rekenkundige gemiddeldes van die datastelle verskil baie van mekaar, kan so 'n vergelyking slegs getref word indien die koëffisiënt van variasie vir elke datastel bereken word.

Definisie:

$V=\frac{S}{\bar{x}}x100\%$

Vir die data van voorbeeld 3.1.1 is

$V=\frac{27,44}{36,6}$ x 100 = 74,97%

Hoe kleiner V hoe meer betroubaar is die steekproef data. 'n Baie growwe reël is dat V kleiner moet wees as 20% anders is die steekproef nie baie goed nie.



OPGAWE 3

1. Die volgende data is die bakterie-tellings in 12 biologiese eksperimente:

138 146 168 146 161 164 158 126 173 145 150 140

Bereken

i) $\bar{x}$, Mg, Hg
ii) Mo
iii) Me
iv) R
v) G
vi) S² en S
vii) V

Interpreteer ook elke grootheid.

2. Beskou die volgende twee stelle data:

A : 19,0 10,0 12,8 25,8 19,9 12,0 22,48
B : 50,0 33,0 27,1 37,5 29,0 40,4

Bereken $V_A$ en $V_B$ en vergelyk die groothede.

3. Die massas van 10 skaaplammers, op 6 maande ouderdom was as volg:

11,9 10,3 13,5 12,4 11,9 9,8 15,0 13,2 8,9 10,4

Bereken i) $\bar{x}$, Mo, Me, Mg, Hg

ii) G, S², V

4. 'n Gestratifiseerde ewekansige steekproef het die volgende opbrengste gehad:

| Stratum | data | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1 | 31,1 | 34,3 | 39,4 | 42,8 | 47,2 | 56,3 | 62,4 | 66,0 | |
| 2 | 32,2 | 36,5 | 38,7 | 41,2 | 48,9 | 59,9 | 73,5 | 84,8 | 91,1 |
| 3 | 28,3 | 31,6 | 35,0 | 37,1 | 38,6 | 41,1 | 46,7 | | |

i) Vir elke stratum bereken $\bar{x}$ en S².

ii) Bereken die algehele gemiddelde en variansie.

5. Doen die berekenings van opgawes 3.3 en 3.4 met behulp van 'n sakrekenaar.

6. Bereken Mg en Hg vir die data ...

## HOOFSTUK 4

## TABELLERING EN GRAFIESE VOORSTELLING VAN GEGEWENS

### 4.1 Frekwensieverdelings

Die ontledingsmetodes wat in hoofstuk 3 bespreek is werk baie moeilik as ŉ baie groot raak ($n>50$). In hierdie geval is dit makliker om die data te tabuleer en dan die berekeninge te maak. Dit word gedoen deur die sogenaamde frekwensietabel op te stel.

Uit die tabelle is dit ook moontlik om die data grafies voor te stel ten einde ŉ duideliker beeld van die data te kry.

ŉ Frekwensietabel bestaan uit kategorieë of klasse wat gedefinieer is en waarin elke waarneming geklassifiseer kan word.

Voorbeeld 1

Die wagtyd (in minute) van 50 buitepasiënte by ŉ sekere hospitaal voordat hulle behandeling ontvang het, is soos volg:

| | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 35 | 22 | 63 | 6 | 49 | 19 | 15 | 83 | 46 | 19 |
| 16 | 31 | 24 | 29 | 36 | 68 | 42 | 57 | 64 | 8 |
| 23 | 47 | 21 | 51 | 7 | 40 | 19 | 46 | 16 | 32 |
| 108 | 33 | 55 | 32 | 22 | 36 | 25 | 27 | 37 | 58 |
| 39 | 10 | 42 | 28 | 72 | 13 | 51 | 45 | 77 | 16 |

Hierdie data kan as volg geklassifiseer word:

TABEL 3

| Wagtyd in minute (klasse) | Aantal pasiënte (Frekwensie) |
|---|---|
| 6 en minder as 21 | 12 |
| 21 en minder as 36 | 14 |
| 36 en minder as 51 | 12 |
| 51 en minder as 66 | 7 |
| 66 en minder as 81 | 3 |
| 81 en minder as 96 | 1 |
| 96 en minder as 111 | 1 |
| TOTAAL | 50 |



Om skryfwerk te vergemaklik, word die klasse en dus die frekwensieverdeling soos volg weergegee:

TABEL 4

Frekwensieverdeling van die wagtyd (in minute) van 50 buitepasiënte by ŉ bepaalde hospitaal

| Wagtyd in minute | Frekwensie (f) |
|---|---|
| [6 ; 21) | 12 |
| [21 ; 36) | 14 |
| [36 ; 51) | 12 |
| [51 ; 66) | 7 |
| [66 ; 81) | 3 |
| [81 ; 96) | 1 |
| [96 ; 111) | 1 |
| TOTAAL | 50 |

Let op dat die klasse só gekies word dat elke waarneming in een en slegs een klas kan val.

### 4.2 Die konstruksie van frekwensieverdelings

Die volgende stappe dien as riglyne vir die opstel van ŉ frekwensieverdeling.

i) Bereken die variasiewydte

$R$ = grootste waarde − kleinste waarde

ii) Verkry ŉ aanduiding van die aantal klasse wat opgestel moet word, deur gebruik te maak van die reël van Sturges.

Aantal klasse $k = 1+3{,}3\log_{10} n$, afgerond tot ŉ gerieflike getal.

iii) Verkry ŉ aanduiding van die klaswydte:

klaswydte $c=\frac{R}{k}$, afgerond tot ŉ gerieflike getal.

iv) Stel die klasse op, sodanig dat geen twee klasse oorvleuel nie en sodat die kleinste waarde in die eerste klas lê en die grootste in die laaste klas.

v) Tel die aantal waardes wat in elke klas val di. bereken die frekwensies van die klasse.

Voorbeeld 2

Beskou weer voorbeeld 4.1.1.

i) Variasiebreedte R=108-6=102

ii) k=1+3,3log50=6,6 ≃7

iii) $c=\frac{R}{k}=\frac{102}{7}=14,5 \quad \simeq 15$

iv) Die klasse is dus:

[6 ; 21) [21 ; 36) [36 ; 51) [51 ; 66)
[66 ; 81) [81 ; 96) [96 ; 111)

v) Om die berekening van die frekwensies te vergemaklik gebruik ons 'n telkolom:

TABEL 5

Frekwensieverdeling

v)

| Klasse | Telling | Frekwensie |
|---|---|---|
| [6 ; 21) | 𝍸 𝍸 ǁ | 12 |
| [21 ; 36) | 𝍸 𝍸 ǁǁ | 14 |
| [36 ; 51) | 𝍸 𝍸 ǁ | 12 |
| [51 ; 66) | 𝍸 ǁ | 7 |
| [66 ; 81) | ǀǀǀ | 3 |
| [81 ; 96) | ǀ | 1 |
| [96 ; 111) | ǀ | 1 |
| TOTAAL | | 50 Σ |

NB Let op dat $\sum_{i=1}^{k} f_i = n$ — $F_i = n$

4.3 Kumulatiewe frekwensieverdelings

Kumulatiewe frekwensieverdeling word uit die frekwensieverdeling verkry, deur die frekwensies agtereenvolgens bymekaar te tel of te akkumuleer.



Vir die data in voorbeeld 4.1.1 kan ons die frekwensietabel as volg uitbrei:

TABEL 5

| Klas | f | Kumulatiewe frekwensie F |
|---|---|---|
| [6 ; 21) | 12 | 12 |
| [21 ; 36) | 14 | 26 |
| [36 ; 51) | 12 | 38 |
| [51 ; 66) | 7 | 45 |
| [66 ; 81) | 3 | 48 |
| [81 ; 96) | 1 | 49 |
| [96 ; 111) | 1 | 50 |

n=50

4.4 Grafiese voorstellings

Frekwensieverdelings kan op twee maniere grafies voorgestel word, naamlik deur middel van 'n histogram en 'n frekwensieveelhoek.

4.4.1 Die histogram

'n Histogram word gekonstrueer deur die klasse (intervalle) op die x-as uit te stip en die frekwensies op die y-as uit te stip. Reghoekies word dan geteken op die assestelsel, waarby die lengtes van die reghoekies gelyk is aan die klasfrekwensies en die breedtes gelyk is aan die klaswydte. Beskou weer voorbeeld 4.1.1.

Histogram van die wagtyd (in minute) van 50 buitepasiënte by 'n bepaalde hospitaal.



4.4.2 Die Frekwensieveelhoek

In hierdie geval word die middelwaardes van die klasse op die x-as uitgestip en die frekwensies op die y-as. Die punte op die grafiek word dan met reguitlyne verbind. Beskou weer die voorbeeld 4.4.1.

Frekwensieveelhoek van die wagtyd van 50 buitepasiënte by 'n bepaalde hospitaal.




Twee denkbeeldige middelwaardes, een aan die linkerkant en een aan die regterkant, word bygevoeg sodat die figuur op die x-as kan sluit.

4.4.3 Die Kumulatiewe frekwensieveelhoek

Hier word die kumulatiewe frekwensie uitgestip teenoor die bo klasgrens, en die veelhoek word aan die linkerkant met die x-as verbind.

Vir die data van voorbeeld 1:

Kumulatiewe frekwensieveelhoek van die wagtye van 50 buitepasiënte






4.5 Sektorkaarte

'n Sektorkaart bestaan uit 'n sirkel wat in verskillende sektore verdeel is sodat die oppervlaktes van die sektore eweredig is aan die verhouding data items wat tot 'n sekere groep behoort.

Die grootte van die hoek van 'n sektor = (Verhouding waarnemings) x 360°.

Voorbeeld 4

Die vermoëns van 180 persone om 'n sekere taak te verrig is gemeet en as volg geklassifiseer:

| klas | aantal persone | verhouding | hoek (°) |
|---|---|---|---|
| Baie goed | 21 | 0,117 | 42,12 |
| goed | 70 | 0,389 | 140,04 |
| swak | 63 | 0,35 | 126,0 |
| baie swak | 26 | 0,144 | 51,84 |
| | 180 | 1 | 360 |

Hierdie data kan as volg in 'n sektorkaart voorgestel word:



4.6 Staafkaarte

Die verhoudings wat vir sektorkaarte bereken is kan ook gebruik word om 'n staaf in dele te verdeel.

Voorbeeld 5

Die volgende tabel gee die persentasies van 200 studente in 'n sekere statistiek toets:

| | Tvl | OVS | Kaap | Natal | |
|---|---|---|---|---|---|
| Slaag | 45 | 29 | 33 | 18 | 125 |
| Druip | 30 | 11 | 27 | 7 | 75 |
| | 75 | 40 | 60 | 25 | 200 |

Hierdie data kan as volg in 'n staafkaart voorgestel word.




OF






OPGAWE 4

1. Stel 'n frekwensieverdeling op vir die volgende datastel.

| | | | |
|---|---|---|---|
| 138 | 150 | 144 | 149 |
| 146 | 140 | 136 | 152 |
| 168 | 138 | 163 | 154 |
| 146 | 142 | 135 | 140 |
| 161 | 135 | 150 | 145 |
| 164 | 132 | 125 | 157 |
| 150 | 147 | 148 | 144 |
| 126 | 176 | 110 | 165 |
| 173 | 147 | 153 | 135 |
| 145 | 142 | 156 | 128 |

2. Onderstaande tabel verteenwoordig die weeklikse oortydbetaling (in Rand) van 40 werknemers by die XYZ-fabriek. Stel 'n frekwensieverdeling op.

| | | | |
|---|---|---|---|
| 42,15 | 62,30 | 68,80 | 55,60 |
| 67.25 | 43,90 | 45,70 | 58,40 |
| 53,70 | 57,00 | 43,20 | 63,40 |
| 59,80 | 48,80 | 37,20 | 80,50 |
| 40,10 | 69,30 | 65,10 | 56,40 |
| 47,80 | 30,10 | 62,40 | 79,10 |
| 71,50 | 58,60 | 42,60 | 43,35 |
| 57,90 | 49,30 | 59,30 | 56,65 |
| 41,20 | 55,50 | 42,40 | 67,60 |
| 63,50 | 78,40 | 48,20 | 63,35 |

3. Onderstaande tabel verteenwoordig die belasting betaal (in R1000) deur 'n steekproef van 50 maatskappye in 'n bepaalde ekonomiese sektor gedurende die 1980/81 belastingjaar. Stel 'n frekwensieverdeling op.

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 27,05 | 21,05 | 20,01 | 15,51 | 15,51 |
| 24,04 | 19,25 | 13,55 | 40,00 | 19,01 |
| 30,00 | 6,50 | 21,05 | 42,25 | 32,04 |
| 57,00 | 60,00 | 28,00 | 49,61 | 18,31 |
| 30,00 | 15,75 | 17,65 | 25,00 | 22,40 |
| 16,05 | 4,50 | 43,00 | 33,55 | 18,35 |
| 30,00 | 13,85 | 40,00 | 28,00 | 20,00 |
| 19,55 | 37,35 | 20,81 | 22,58 | 30,01 |
| 36,74 | 26,55 | 28,10 | 38,00 | 15,31 |
| 28,45 | 35,50 | 27,10 | 25,00 | 36,60 |

4. Skets die histogramme en frekwensieveelhoeke van opgawes 4.1, 4.2 en 4.3.

5. Die resultate wat 100 studente in 'n Wiskundetoets behaal het was as volg:

| % | 0-20 | 21-40 | 41-50 | 51-70 | 70+ |
|---|---|---|---|---|---|
| Aantal Studente | 11 | 17 | 42 | 21 | 9 |

Stel die data op 'n sektorkaart voor.

6. Die eise wat 'n sekere versekeringsmaatskappy vir 'n maand gehad het kan as volg opgesom word:

| | | Waarde van eis | |
|---|---|---|---|
| | | tot R1000 | bo R1000 |
| Ouderdom van eiser | 18-25 | 43 | 16 |
| | 26-35 | 10 | 36 |
| | 36+ | 4 | 9 |

Stel die data in 'n staafkaart voor.

7. Stel die kumulatiewe frekwensieverdeling op vir die oefeninge in opgawes 4.1 tot 4.3.

(8.) Stel die kumulatiewe frekwensie op vir die volgende frekwensieverdeling.

(a)

| Klasse | Frekwensie ($f_i$) | $F_i$ |
|---|---|---|
| [0 ; 2) | 94 | 94 |
| [2 ; 4) | 107 | 201 |
| [4 ; 6) | 70 | 271 |
| [6 ; 8) | 62 | 333 |
| [8 ; 10) | 31 | 364 |
| [10 ; 12) | 28 | 392 |

(b)

| Klasse | Frekwensie ($f_i$) | $F_i$ |
|---|---|---|
| [30,00 ; 40,00) | 4 (is kont data) | 4 |
| [40,00 ; 50,00) | 16 | 20 |
| [50,00 ; 60,00) | 13 | 33 |
| [60,00 ; 70,00) | 12 | 45 |
| [70,00 ; 80,00) | 6 | 51 |
| [80,00 ; 90,00) | 2 | 53 |



(9.) Onderstaande frekwensietabel verteenwoordig 'n steekproef van 1827 rokers, geklassifiseer volgens ouderdom, wat simptome van 'n sekere longdefek toon. Stel die kumulatiewe frekwensieverdeling op.

| Ouderdom | Frekwensie ($f_i$) | $F_i$ |
|---|---|---|
| [20 ; 25) | 9 | 9 |
| [25 ; 30) | 23 | 32 |
| [30 ; 35) | 54 | 86 |
| [35 ; 40) | 121 | 207 |
| [40 ; 45) | 169 | 376 |
| [45 ; 50) | 269 | 645 |
| [50 ; 55) | 404 | 1041 |
| [55 ; 60) | 406 | 1455 |
| [60 ; 65) | 372 | 1827 |

10. Skets die frekwensiehistogramme en die frekwensieveelhoeke vir die opgawes 4.8 en 4.9.

11. Skets die kumulatiewe frekwensieveelhoeke van opgawes 4.8 en 4.9.

HOOFSTUK 5

DIE ONTLEDING VAN GEGROEPEERDE DATA

5.1 Algemeen

By 'n stel gegroepeerde data (sien tabel 5 bls. 17) bereken ons presies dieselfde groothede as by ongegroepeerde data, ons maak net van ander formules gebruik. Die interpretasie van die groothede is ook presies dieselfde as by ongegroepeerde data.

Ons brei die frekwensie tabel asvolg uit: (sien tabel 5 bls. 17)

TABEL 6

| Klas | f | F | x | fx | fx² |
|---|---|---|---|---|---|
| [ 6 ; 21) | 12 | 12 | 13,5 | 162,0 | 2187,00 |
| [21 ; 36) | 14 | 26 | 28,5 | 399,0 | 11371,50 |
| [36 ; 51) | 12 | 38 | 43,5 | 522,0 | 22707,00 |
| [51 ; 66) | 7 | 45 | 58,5 | 409,5 | 23955,75 |
| [66 ; 81) | 3 | 48 | 73,5 | 220,5 | 16206,75 |
| [81 ; 96) | 1 | 49 | 88,5 | 88,5 | 7832,25 |
| [96 ; 111) | 1 | 50 | 103,5 | 103,5 | 10712,25 |
| | n=50 | | | $\sum_{i=1}^{k} f_i x_i = 1905,0$ | $\sum_{i=1}^{k} f_i x_i^2 = 94972,5$ |

x is die waarde in die middel van die klas (klasmiddelwaarde).

k is die aantal klasse.

5.2 Maatstawwe van posisie: Gegroepeerde Data

5.2.1 Die Rekenkundige gemiddeld ($\bar{x}$)

$$\bar{x} = \frac{1}{n} \sum_{i=1}^{k} f_i x_i$$

Vir tabel 6:

$$\bar{x} = \frac{1}{50} (1905,0) = 38,1$$

5.2.2 Die Modus (Mo)

$$Mo = L + C \left(\frac{f_m - f_{m-1}}{2f_m - f_{m-1} - f_{m+1}}\right)$$

Die modaleklas is die klas met die grootste frekwensie
L is die onderste klasgrens van die modaleklas.
C is die klaslengte.
$f_m$ is die frekwensie van die modaleklas.



$f_{m-1}$ is die frekwensie van die klas voor die modaleklas.
$f_{m+1}$ is die frekwensie van die klas na die modaleklas.

Vir tabel 6:

Die Modaleklas is die klas [21 ; 36).

$$Mo = 21 + 15 \left(\frac{14-12}{(2)(14)-12-12}\right)$$
$$= 21 + 15 (0,5)$$
$$= 21 + 7,5$$
$$= 28,5$$

5.2.2.1 Grafiese bepaling van die Modus

Die modus kan as volg uit die histogram bepaal word:

Histogram van die wagtye van 50 buite pasiënte




5.2.3 Die Mediaan (Me)

Om die mediaanklas te bepaal bereken ons $\frac{n}{2}$ en gaan af in die F kolom tot by die eerste klas waar $F \geq \frac{n}{2}$.

$$Me = L + C \left(\frac{\frac{n}{2} - F_{-1}}{f_{me}}\right)$$

L is die onderste klasgrens van die mediaanklas.
C is die klas lengte.
n is die aantal waarnemings.
$f_{me}$ is die frekwensie van die mediaanklas.
$F_{-1}$ is die kumulatiewefrekwensie van die klas voor die mediaanklas.

Vir tabel 6:

$\frac{n}{2} = \frac{50}{2} = 25$

Die Me-klas is die klas [21 ; 36).

$$Me = 21 + 15 \left[\frac{\frac{50}{2} - 12}{14}\right]$$

$= 21 + 13,93$

$= 34,93$

5.2.4 Kwantiele

Net soos by ongegroepeerde data kan ons ook kwartiele, desiele en persentiele bereken.

Die i-de persentiel word bereken as:

$$P_i = L + C\left(\frac{\frac{in}{100} - F_{-1}}{f_p}\right)$$

waar

L die onderste klasgrens van die i-de persentiel klas is. (Bereken $\frac{in}{100}$ gaan in F kolom af tot by eerste klas waar $\frac{in}{100} \leqslant F$).

C die klaslengte is.

$F_{-1}$ die kumulatiewe frekwensie van die klas voor dié persentiel klas is.

$f_p$ die frekwensie van dié persentiel klas is.

Gestel ons wil $d_7 = p_{70}$ bereken in die voorbeeld:

$$\frac{in}{100} = \frac{70(50)}{100} = 35$$

Die $d_7$-de klas is die klas [36;51)

$D_7 = 36+15\left(\frac{35-26}{12}\right)$

$= 36 + 11,25$

$= 47,25$



5.2.4.1 Grafiese bepaling van kwantiele

Kwantiele kan as volg uit die kumulatiewe frekwensieveelhoek bepaal word:

Vir $q_1$: $25n/100 = 25(50)/100 = 12,5$

Me: $50n/100 = 50(50)/100 = 25$

$d_8$: $80n/100 = 80(50)/100 = 40$

Kumulatiewe frekwensieveelhoek van die wagtye van 50 buite pasiënte.




$q_1 \simeq 21,5$ Me $\simeq 35$ $d_8 \simeq 54,5$

Ongeveer 42 of $\frac{42}{50} \times 100 = 84\%$ persone het minder as 60 minute gewag.

5.3 Maatstawwe van verspreiding: Gegroepeerde Data

5.3.1 Die Variansie en Standaardafwyking ($S^2$ en S)

$$S^2 = \frac{1}{n-1}\left(\sum_{i=1}^{k} f_i x_i^2 - n\bar{x}^2\right)$$

Vir tabel 6:

$S^2 = \frac{1}{49}(94972,5 - 50(38,1)^2)$

$= \frac{1}{49}(22392,2)$

$= 456,98$

$S = \sqrt{S^2}$

$= 21,38$

5.3.2 Die Koëffisiënt van Variasie (V)

$V = \frac{S}{\bar{x}} \times 100\ \%$

Vir tabel 6:

$V = \frac{21,38}{38,1} \times 100$

$= 56,12\ \%$

## 5.4 Mate van Simmetrie en Kurtose

### 5.4.1 Simmetrie (Skeefheid)

Beskou ons weer die frekwensieveelhoek van 'n verdeling sien ons dat die vorm van die kromme een van die volgende kan wees:



Ons sê die eerste verdeling is simmetries, die tweede negatief skeef en die derde positief skeef.

Vir 'n negatiefskewe verdeling geld data

$\bar{x} < Me < Mo$

en vir 'n positiefskewe verdeling geld data

$\bar{x} > Me > Mo$

'n Maat wat die skeefheid van 'n verdeling meet is Pearson se skeefheidkoëffisiënt:

$sk(P) = \frac{\bar{x} - Mo}{S}$

Indien sk(P) > 0 is die verdeling positief skeef en as sk(P) < 0 is die verdeling negatief skeef.



Vir die voorbeeld is

$sk(P) = \frac{38,1 - 28,5}{21,38} = 0,449$

Dan is die verdeling redelik positief skeef.

### 5.4.2 Kurtose (spitsheid)

'n Maat van die spitsheid van 'n verdeling is

$ku = \left[\frac{1}{2}\left(\frac{q_3 - q_1}{d_9 - d_1}\right) - 0,263\right]$

As ku > 0 is die verdeling spits en as ku < 0 is die verdeling plat.







Vir die voorbeeld is

$q_3 = 50,4$

$q_1 = 21,5$

$d_9 = 66,0$

$d_1 = 12,3$

en $ku = \frac{1}{2}\left(\frac{50,4 - 21,5}{66,0 - 12,3}\right) - 0,263$

$= 0,0061$

OPGAWE 5

1. Vir opgawes 4.1, 4.3, 4.8 en 4.9 bereken $\bar{x}$, Mo, Me, $P_{30}$, sk(P) en ku.

2. Die volgende tabel gee die punte (%) wat 400 studente in 'n Statistiektoets behaal het:

| Punt | Aantal studente |
|---|---|
| [ 0 ; 10) | 8 |
| [10 ; 20) | 19 |
| [20 ; 30) | 36 |
| [30 ; 40) | 73 |
| [40 ; 50) | 96 |
| [50 ; 60) | 62 |
| [60 ; 70) | 55 |
| [70 ; 80) | 25 |
| [80 ; 90) | 19 |
| [90 ; 100) | 7 |

i) Skets die frekwensieveelhoek.

ii) Bereken die

a) gemiddeldepunt
b) modale punte
c) die standaardafwyking
d) mate van skeefheid en kurtose.

3. Die volgende tabel gee die massas van 120 valskermsoldate.

| Massa | Frekwensie |
|---|---|
| [65 ; 70) | 8 |
| [70 ; 75) | 24 |
| [75 ; 80) | 32 |
| [80 ; 85) | 28 |
| [85 ; 90) | 20 |
| [90 ; 95] | 8 |

Bereken: i) $\bar{x}$ iv) Me
ii) S v) $P_{25}$ en $d_8$
iii) V vi) sk(P) en ku

4. Bepaal die Mo, Me, $d_{[illegible]}$ en $P_{[illegible]}$ van opgawes 5.2 en 5.3 grafies.



HOOFSTUK 6

LINEÊRE KORRELASIE EN REGRESSIE

6.1 Algemeen

In baie statistiese werk word daar twee veranderlikes x en y op elke element in die steekproef gemeet.

Sulke data kan ons op 'n puntediagram voorstel:




In die praktyk is dit so dat daar in baie gevalle een of ander verband tussen X en Y bestaan. In baie gevalle is die verband lineêr:

$$y = a+bx$$

Indien die verband lineêr is is die vraag wat is die vergelyking van die reguitlyn wat die verband die beste beskryf en hoe sterk is hierdie verband?

Die reguitlyn wat by sulke data aangepas word noem ons die regressielyn ($\hat{y}$ = a+bx) en die korrelasiekoëffisiënt (r) meet die sterkte van die verband.

6.2 Die Regressielyn

By 'n datastel $\{(x_i;y_i),\ i=1;\ \ldots;n\}$ is die kleinstekwadrate regressielyn

$$\hat{y} = a+bx$$

met

$$b = \frac{\sum_{i=1}^{n} x_i y_i - n\bar{x}\bar{y}}{\sum_{i=1}^{n} x_i^2 - n\bar{x}^2} \qquad \text{(die helling van die lyn)}$$

en $a = \bar{y} - b\bar{x}$ (die afsnit op die y-as)

## 6.3 Die korrelasiekoëffisiënt (r)

'n Maatstaf van die sterkte van die verband tussen X en Y is

$$r = \frac{b\sqrt{\sum_{i=1}^{n} x_i^2 - n\bar{x}^2}}{\sqrt{\sum_{i=1}^{n} y_i^2 - n\bar{y}^2}}$$

r is altyd 'n getal wat tussen +1 en -1 lê. Hoe nader r aan +1 lê hoe 'n sterker positiewe lineêre verband bestaan daar tussen X en Y. Hoe nader r aan -1 lê hoe 'n sterker lineêre negatiewe verband bestaan tussen X en Y. As r naby 0 lê bestaan daar geen lineêre verband tussen X en Y nie.




Positiewe verband    Negatiewe verband    Geen verband



### Voorbeeld 1

Die volgende data gee die verband tussen druk (x) en volume (y) in 'n sekere stelsel.

| x | 9 | 13 | 6 | 11 | 16 |
|---|---|---|---|---|---|
| y | 233 | 148 | 181 | 265 | 293 |

Pas 'n kleinstekwadrate regressielyn aan by die data en bereken die korrelasiekoëffisiënt, skets ook die lyn op 'n punte diagram.

Oplossing

BEREKENINGSTABEL

| x | y | x² | y² | xy |
|---|---|---|---|---|
| 9 | 233 | 81 | 54289 | 2097 |
| 13 | 148 | 169 | 21904 | 1924 |
| 6 | 181 | 36 | 32761 | 1086 |
| 11 | 265 | 121 | 70225 | 2915 |
| 16 | 293 | 256 | 85849 | 4688 |
| $\Sigma x=55$ | $\Sigma y_i=1120$ | $\Sigma x_i^2=$ | $\Sigma y_i^2=$ | $\Sigma x_i y_i=$ |
| $\bar{x}=11$ | $\bar{y}=224$ | 663 | 265028 | 12710 |

$$b = \frac{\sum_{i=1}^{n} x_i y_i - n\bar{x}\bar{y}}{\Sigma x_i^2 - n\bar{x}^2}$$

$$= \frac{12710-5(11)(224)}{663-5(11)^2}$$

$$= 6,72$$

$$a = \bar{y} - b\bar{x}$$

$$= 224-6,72(11)$$

$$= 150,08$$

die verband is

$$\hat{y} = 150,08+6,72x$$

$$r = \frac{b\sqrt{\Sigma x_i^2 - n\bar{x}^2}}{\sqrt{\Sigma y_i^2 - n\bar{y}^2}}$$

$$= \frac{6,72\sqrt{663-5(11)^2}}{\sqrt{265028-5(224)^2}}$$

$$= 0,43$$

r is redelik klein dus is die verband nie baie sterk nie.

# HOOFSTUK 7

## WAARSKYNLIKHEIDSLEER

### 7.1 Algemeen

Waarskynlikheidsleer vorm 'n baie belangrike deel van Statistiek. Die doel van hierdie gedeelte van die kursus is egter net om spesifieke waarskynlikhede te bereken.

Die begrip waarskynlikheid kom in baie situasies voor maar dit sal beperk word tot waarskynlikhede wat maklik verstaan kan word. Om hierdie rede word daar slegs van dobbelspelle gebruik gemaak.

### 7.2 Basiese begrippe

#### 7.2.1 Statistiese eksperimente

Indien 'n eksperiment n ewe moontlik uitkomste het noem ons dit 'n statistiese eksperiment.

Voorbeeld 1

1. Rol 'n dobbelsteen 1 keer. Daar is 6 ewe moontlike uitkomste.
2. Trek 'n kaart uit 'n goed geskommelde pak speelkaarte. Hier is daar 52 ewe moontlike uitkomste.

7.2.2. Die versameling van al die moontlike uitkomste van 'n statistiese eksperiment word die steekproefruimte (S) genoem. Die aantal elemente in S word aangedui met #S.

Voorbeeld 1 (vervolg)

1. $S = \{1;2;3;4;5;6\}$
   $\#S = 6$
2. $S = \{A_S;\ K_S;\ldots;2_S;\ldots\ 2_K\}$
   $\#S = 52$

#### 7.2.3 Gebeurtenisse (EVENT)

Enige deelversameling van S word 'n gebeurtenis genoem.

Gebeurtenisse word voorgestel deur hoofletters bv. A,B,C,....

Die aantal element in gebeurtenis A word voorgestel deur #A.

Voorbeeld 1 (vervolg)

1. Laat A die gebeurtenis wees die uitkoms as 'n dobbelsteen een keer gerol word is 'n ewe getal.

   $A = \{2;4;6\}$
   $\#A = 3$



2. Laat B die gebeurtenis wees om 'n hart te kry as een kaart uit 'n pak speelkaarte getrek word.

   $B = \{A_H;\ K_H;\ \ldots;\ 2_H\}$
   $\#B = 13.$

### 7.3 Die klassieke definisie van Waarskynlikheid

Laat A 'n gebeurtenis relatief tot 'n steekproef ruimte S wees.

Die waarskynlikheid op A, P(A), word gedefinieer as

$$P(A) = \frac{\#A}{\#S}$$

Voorbeeld 1 (vervolg)

1. P (kry 'n ewe getal as 'n dobbelsteen een keer gerol word)
   $= \frac{\#A}{\#S} = \frac{3}{6} = \frac{1}{2}$
2. P (kry 'n hart as een kaart uit 'n pak speelkaarte getrek word)
   $= \frac{\#B}{\#S} = \frac{13}{52} = \frac{1}{4}$

Voorbeeld 2

'n Bak bevat 8 kaartjies met die nommers 1 tot 8. Een kaartjie word uit die bak getrek. Wat is die waarskynlikheid dat die nommer op hierdie kaartjie deelbaar sal wees deur 3?

Oplossing:

$S = \{1;2;3;4;5;6;7;8\}$ $\quad \#S = 8$
$A$ = nommer is deelbaar deur 3
$= \{3;6\}$ $\quad \#A = 2$
$P(A) = \frac{2}{8} = \frac{1}{4}$

### 7.4 Versamelingsleer

Aangesien gebeurtenisse deelversamelings van S is kan versamelingsleer direk toegepas word op waarskynlikhede. So byvoorbeeld kan Venn-diagramme gebruik word om gebeurtenisse voor te stel.

Voorbeeld 2 (vervolg)



## 7.5 Wette van waarskynlikheid

I. $0 \leqslant P(A) \leqslant 1$

As $P(A) = 0$ is A 'n onmoontlike gebeurtenis en as $P(A) = 1$ is A realiteit.

II. $P(A \cap B)$ = waarskynlikheid dat A en B sal plaasvind $= \frac{\#A \cap B}{\#S}$

Indien $P(A \cap B) = 0$ is A en B onderling uitsluitend.
$P(A \cap B) = P(A)P(B)$ as en slegs as A en B onafhanklik is.

III. $P(A \cup B)$ = waarskynlikheid dat A of B sal plaasvind.
$= P(A) + P(B) - P(A \cap B)$.

IV. $P(\bar{A})$ = waarskynlikheid dat A nie sal plaasvind nie.
$= 1 - P(A)$

V. $P(A|B)$ = voorwaardelike waarskynlikheid op A gegee B het alreeds plaasgevind.
$= \frac{P(A \cap B)}{P(B)}$ mits $P(B) > 0$

Voorbeeld 3




Voorbeeld 4

Een kaart word uit 'n goed geskommelde pak speelkaarte getrek. Wat is die waarskynlikheid dat dit:

a) rooi
b) 'n vier
c) 'n rooi vier
d) rooi of 'n vier sal wees
e) As dit rooi is wat is die waarskynlikheid dat dit 'n vier sal wees.

Oplossing:

$S = \{A_S; \ldots; 2_K\}$ $\#S = 52$

A = kaart is rooi
$= \{A_H; \ldots; 2_H; A_D; \ldots; 2_D\}$ $\#A = 26$

B = kaart is 'n vier
$= \{4_S; 4_H; 4_D; 4_K\}$ $\#B = 4$

$A \cap B$ = kaart is rooi en 4
$= \{4_H; 4_D\}$ $\#A \cap B = 2$



a. $P(A) = \frac{\#A}{\#S} = \frac{26}{52} = \frac{1}{2}$

b. $P(B) = \frac{\#B}{\#S} = \frac{4}{52} = \frac{1}{13}$

c. $P(A \cap B) = \frac{\#A \cap B}{\#S} = \frac{2}{52} = \frac{1}{26}$

d. $P(A \cup B) = P(A) + P(B) - P(A \cap B)$
$= \frac{26}{52} + \frac{4}{52} - \frac{2}{52} = \frac{28}{52}$

e. $P(B|A) = \frac{P(A \cap B)}{P(A)} = \frac{\frac{2}{52}}{\frac{26}{52}} = \frac{2}{26} = \frac{1}{13}$

## 7.6 Meerstadiumeksperimente

Indien 'n eksperiment meer as een stadium het is

$\#S = \#(\text{Eerste stadium}) \times \#(\text{2de stadium}) \times \ldots$

Voorbeeld 5

1. 'n Dobbelsteen word gerol en daarna word 'n muntstuk in die lug geskiet.

$\#S = 6 \times 2 = 12$

2. 'n Dobbelsteen word drie keer na mekaar gerol.

$\#S = 6 \times 6 \times 6 = 216$

## 7.7 Tel van elemente

I. Die aantal maniere waarop n element in 'n ry geplaas kan word is

$n!$ (n-fakulteit)

$= n \times (n-1) \times (n-2) \times \cdots \times 1$

II. Indien daar uit n elemente m elemente met terugplasing gekies word kan dit op $n^m$ maniere gedoen word.

III. Indien daar uit n elemente m elemente sonder terugplasing gekies word en die volgorde waarin die elemente voorkom is belangrik kan dit op

$nPm = \frac{n!}{(n-m)!}$ maniere gedoen word.

IV. Indien daar uit n elemente m elemente sonder terugplasing gekies word en die volgorde is nie belangrik nie kan dit op

$nCm = \frac{n!}{m!(n-m)!}$ maniere gedoen word.

Voorbeeld 6

a. Die aantal maniere waarop 6 persone in ŉ ry kan sit is

$6! = 720.$

b. Die aantal maniere waarop 6 persone in ŉ ry kan sit, as drie van daardie persone langs mekaar moet sit is

$4! \times 3! = 144$

c. Die aantal maniere waarop ŉ rugbyspan van 8 voorspelers en 7 agterspelers uit 10 voorspelers en 9 agterspelers gekies kan word is

$10P8.9P7$

(Hier word aangeneem dat al die voor- en agterspelers in enige posisie kan speel.)

d. ŉ Spyskaart bestaan uit 3 voorgeregte, 6 hoofgeregte en 4 nageregte. Indien ŉ persoon 1 voorgereg, 3 hoofgeregte en twee nageregte mag kies het hy

$3C1 \times 6C3 \times 4C2 = 360$ keuses vir ŉ maaltyd.

Voorbeeld 7

ŉ Dobbelsteen word 2 keer na mekaar gerol.

Wat is die waarskynlikheid dat

a) die som sewe sal wees?
b) die som nie sewe sal wees nie?

Oplossing:

S = kies 2 uit 6 met terugplasing

$\#S = 6^2 = 36$

a. A = som is 7

$= \{(1;6);\ (6;1);\ (5;2);\ (2;5);(4;3);(3;4)\}$

$\#A = 6$

$P(A) = \frac{6}{36} = \frac{1}{6}$

b. $P(\bar{A}) = 1 - P(A)$

$= 1 - \frac{1}{6}$

$= \frac{5}{6}$



Voorbeeld 8

Uit 10 dames en 15 mans moet ŉ voorsitter en ondervoorsitter gekies word. Wat is die waarskynlikheid dat:

a) beide dames
b) die voorsitter ŉ man en die ondervoorsitter ŉ dame sal wees?
c) As die voorsitter ŉ man moet wees wat is die waarskynlikheid dat die ondervoorsitter ook ŉ man sal wees?

Oplossing S = kies 2 uit 25 sonder terugplasing volgorde belangrik.

a. $\#S = 25P2 = \frac{25!}{23!} = 600$

A = kies 2 uit 10

$\#A = 10\ P2 = \frac{10!}{8!} = 90$

$P(A) = \frac{90}{600} = \frac{3}{20}$

b. $\#S = 25P2 = 600$

B = kies 1 uit 15 en 1 uit 10

$\#B = (15P1) \times (10P1) = \frac{15!}{14!} \times \frac{10!}{9!} = 150$

$P(B) = \frac{150}{600} = \frac{1}{4}$

c. A Voorsitter is ŉ man $P(A) = 15P1/25P1 = \frac{15}{25}$

B Ondervoorsitter is ŉ man $P(B) = 15P1/25P1 = \frac{15}{25}$

A∩B Voorsitter is ŉ man en Ondervoorsitter is ŉ man

$P(A \cap B) = 15P2/25P2 = \frac{15.14}{25.24}$

$P(B|A) = \frac{P(A \cap B)}{P(A)} = \frac{\frac{15.14}{25.24}}{\frac{15}{25}} = \frac{14}{24}$

Voorbeeld 9

NB

Twee kaarte word gelyktydig uit ŉ pak speelkaarte getrek.

Wat is die waarskynlikheid dat

a) Die een swart en die ander rooi sal wees?

b) Beide 9 sal wees?

Oplossing:

S = kies 2 uit 52 sonder terugplasing. Volgorde nie belangrik nie.

$\#S = 52C2 = \frac{52!}{2!50!} = \frac{52.51}{2.1} = 1326$

a) A = kies 1 uit 26 en 1 uit 26.

$\#A = 26C1 \times 26C1 = \frac{26!}{1!25!} \times \frac{26!}{1!25!} = 26 \times 26 = 676$

$P(A) = \frac{676}{1326} = \frac{338}{663}$

b) B = kies 2 uit 4.

$\#B = 4C2 = \frac{4!}{2!2!} = \frac{4.3}{2.1} = 6$

$P(B) = \frac{6}{1326} = \frac{1}{221}$

## 7.8 Bayes se Reël

Indien $B_1, B_2, \cdots B_k$ onderling uitsluitende gebeurtenisse relatief is tot steekproefruimte S sodat $S = B_1 + B_2 + \cdots + B_k$ en A is 'n ander gebeurtenis relatief tot S dan is

i. $P(A) = P(B_1)P(A|B_1) + P(B_2)P(A|B_2) + \cdots + P(B_k)P(A|B_k)$

$= \sum_{i=1}^{k} P(B_i)P(A|B_i)$

ii. $P(B_\ell|A) = \frac{P(B_\ell)P(A|B_\ell)}{P(A)}$

### Voorbeeld 10

Dit is bekend dat 50% van 'n sekere bevolking swart hare het, 30% het bruin hare en 20% het blonde hare. As 8% van die persone met swart hare, 12% van die persone met bruin hare en 20% van die persone met blonde hare blou oë het wat is die waarskynlikheid dat 'n persoon met blou oë blonde hare sal hê?

Oplossing

A = persoon het blou oë
$B_1$ = persoon het swart hare
$B_2$ = persoon het bruin hare
$B_3$ = persoon het blonde hare

$P(B_1) = 0,5$ $\quad P(B_2) = 0,3$ $\quad P(B_3) = 0,2$
$P(A|B_1) = 0,08$ $\quad P(A|B_2) = 0,12$ $\quad P(A|B_3) = 0,2$

$P(A) = \sum P(B_i)\,P(A|B_i)$

$= 0,5(0,08) + (0,3)(0,12) + (0,2)(0,2)$

$= 0,116$

$P(B_3|A) = \frac{P(B_3)P(A|B_3)}{P(A)}$

$= \frac{(0,2)(0,2)}{0,116}$

$= 0,3448$

Op hoeveel maniere ⇒ TELREËLS



### OPGAWE 7

1. Hoeveel 4 letter woorde kan van die letters van die woord SKAKELBEAMPTE gemaak word as

   i. daar geen beperking is nie?
   ii. al 4 letters verskillend moet wees?

2. Op hoeveel maniere kan 8 motors in 'n ry geparkeer word as

   i. daar geen beperking is nie?
   ii. 'n sekere twee motors mekaar moet volg?

3. Op hoeveel maniere kan 'n waar/vals toets met 10 vrae beantwoord word.

4. Hoeveel motors kan in die Transvaal geregistreer word onder die nuwe registrasie-stelsel? (Klinkers word nie gebruik nie).

5. Hoeveel verskillende groepe van 5 kaarte kan uit 'n pak speelkaarte gehaal word? (Sonder terugplasing)

6. Hoeveel 5 syfer getalle kan gevorm word van die syfers 0,2,3,5,7 en 9 as 'n syfer nie meer as 1 keer gebruik mag word nie.

7. As vir 'n sekere steekproef is $P(A) = 0,4$, $P(\bar{B}) = 0,6$ en $P(A|B) = 0,3$ bereken $P(A \cap B)$.

8. Drie balle word gelyktydig getrek uit 'n bak met drie rooi, vier wit en vyf swart balle.

   Wat is die waarskynlikheid dat:

   i. almal swart
   ii. een wit, een rooi en een swart sal wees.

9. 'n Man skiet twee skote met 'n geweer na 'n teiken. Die waarskynlikheid dat hy die teiken met die eerste skoot sal tref is 0,3, met die tweede skoot 0,5 en met beide skote 0,25. As hy die teiken met die eerste skoot getref het wat is die waarskynlikheid dat hy dit met die tweede ook sal tref?

10. Twee balle word na mekaar uit 'n bak met 8 rooi, 15 wit en 6 blou balle getrek. Wat is die waarksynlikheid dat hoogstens 1 bal rooi sal wees as die trekking

    i. met terugplasing
    ii. sonder terugplasing is?

11. Indien $P(A) = 0,3$ en $P(B) = 0,5$ en A en B onderling uitsluitend is bereken

    i. $P(A \cup B)$
    ii. $P(A')$
    iii. $P(A' \cap B)$. (Skets die venndiagram!)

12. ŉ Kaartspel word met vyf kaarte gespeel. Wat is die waarskynlikheid om

i. vyf kaarte van dieselfde soort te kry?
ii. enige 2,3,4,5 en 6 te kry?

13. ŉ Raad bestaande uit ŉ voorsitter, ŉ ondersoorsitter en 2 lede moet uit 20 mans en 10 dames gekies word. (Eers word die voorsitter, dan die ondervoorsitter en dan die 2 lede gekies). Wat is die waarskynlikheid dat die voorsitter ŉ man, die ondervoorsitter ŉ dame en die twee lede mans sal wees?

14. By ŉ sekere hospitaal is daar 150 pasiënte waarvan 90 siekte A het, 70 siekte B en 10 het beide die siektes.

As ŉ pasient siekte B het wat is die waarskynlikheid dat hy ook siekte A sal hê?

15. Op ŉ boekrak is daar 12 Afrikaanse en 7 Engelse boeke. 4 Boeke word vanaf die rak gekies sonder terugplasing. Wat is die waarskynlikheid om hoogstens 1 Engelse boek te kry?

16. In ŉ loting vir twee pryse, word daar 100 kaartjies verkoop. ŉ Persoon koop 3 van die kaartjies.

Wat is die waarskynlikheid dat hy

a. Beide die pryse sal wen?
b. Een van die pryse sal wen?

as

I. die wenkaartjies gelyktydig getrek word
II. eers die eerste prys en dan die tweede prys getrek word.

17. 500 produkte, wat op 3 monteerbande vervaardig is, is ondersoek en die aantal produkte was in 3 katagorië verdeel:

| | Band | | | |
|---|---|---|---|---|
| Toestand | 1 | 2 | 3 | |
| Aanvaarbaar | 129 | 135 | 163 | 427 |
| Kan herstel word | 10 | 12 | 37 | 59 |
| Afgeskryf | 1 | 3 | 10 | 14 |
| | 140 | 150 | 210 | 500 |

Wat is die waarskynlikheid dat

i. ŉ produk afgeskyf is
ii. ŉ produk van produksieband 1 of 2 afkom
iii. ŉ produk van band 3 afkom wat aanvaarbaar is
iv. ŉ produk wat afgeskryf moet word van band 3 afkom?



18. Indien $P(A_1) = 0{,}6$ $P(A_2) = 0{,}2$ $P(A_3) = 0{,}2$
$P(H|A_1) = 0{,}04$ $P(H|A_2) = 0{,}01$ $P(H|A_3) = 0{,}03$

Bereken i. $P(H)$
ii. $P(A_1|H)$.

19. Die persentasies studente aan ŉ sekere Technikon wat Wiskunde, Statistiek en Rekenaarwetenskap neem is 30, 60 en 10% respektiewelik. Die waarskynlikheid dat ŉ student wat ŉ vak neem Engelsprekend is, is 0,12, 0,16 en 0,22 vir Wiskunde, Statistiek en Rekenaarwetenskap respektiewelik.

i. Wat is die waarskynlikheid dat ŉ student Engelsprekend is?
ii. Wat is die waarskynlikheid dat ŉ Engelssprekende student Wiskunde sal neem?

HOOFSTUK 8

WAARSKYNLIKHEIDSVERDELINGS

8.1 Verdelingsfunksie

Beskou 'n statistiese eksperiment met algemene uitkoms X. Die funksie wat waarskynlikhede toeken aan alle moontlike spesifieke uitkomste, x, word die verdelingsfunksie, $f(x) = P(X=x)$, genoem.

Vir diskrete veranderlikes bestaan f(x) uit 'n diskrete aantal punte (wat ons met 'n histogram benader) en vir kontinue veranderlikes is f(x) 'n gladde kromme.

Voorbeeld 1

Twee onsydige dobbelstene word gelyk gerol en die som van die uitkomstes waargeneem.

Ons kan die resultate as volg opsom:

| X=som | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 10 | 11 | 12 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| P(X=x)=f(x) | $\frac{1}{36}$ | $\frac{2}{36}$ | $\frac{3}{36}$ | $\frac{4}{36}$ | $\frac{5}{36}$ | $\frac{6}{36}$ | $\frac{5}{36}$ | $\frac{4}{36}$ | $\frac{3}{36}$ | $\frac{2}{36}$ | $\frac{1}{36}$ |

Die verdelingsfunksie is:




Voorbeeld 2

Die massas van 1000 persone word gemeet

'n Moontlike verdelingsfunksie is






8.1.1 Eienskappe van verdelingsfunksies

Die totale oppervlakte onder 'n verdelingsfunksie is presies een vierkante eenheid (sien voorbeeld 1). Om hierdie rede kan ons waarskynlikhede uitdruk as dele van die oppervlakte onder die verdelingsfunksie.




Sou ons dus die verdelingsfunksie ken kan ons baie maklik waarskynlikhede uit die verdeling bereken.

8.2 Kumulatieweverdelingsfunksie

Die kumulatieweverdelingsfunksie word gedefinieer as

$$F(x) = P(X \leq x).$$

Voorbeeld 3

Vir voorbeeld 1 is

| X | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 10 | 11 | 12 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| f(x)=P(X=x) | $\frac{1}{36}$ | $\frac{2}{36}$ | $\frac{3}{36}$ | $\frac{4}{36}$ | $\frac{5}{36}$ | $\frac{6}{36}$ | $\frac{5}{36}$ | $\frac{4}{36}$ | $\frac{3}{36}$ | $\frac{2}{36}$ | $\frac{1}{36}$ |
| F(x)=P(X≤x) | $\frac{1}{36}$ | $\frac{3}{36}$ | $\frac{6}{36}$ | $\frac{10}{36}$ | $\frac{15}{36}$ | $\frac{21}{36}$ | $\frac{26}{36}$ | $\frac{30}{36}$ | $\frac{33}{36}$ | $\frac{35}{36}$ | $\frac{36}{36}$ |

LET OP DAT - $P(X < x) = P(X \leq (x-1))$

$= 1 - P(X \geq x)$

$P(X \geq x) = 1 - P(X < x).$

8.3 Die Binomiaalverdeling

'n Statistiese eksperiment wat

i. uit n onafhanklike pogings bestaan
ii. die uitkoms slegs 'n sukses of mislukking is
iii. en die waarskynlikheid op 'n sukses in 'n enkel poging π is

word 'n binomiaal eksperiment genoem.

As X die aantal suksesse in so 'n eksperiment is, is 'n kort skryfwyse:

$X \sim b_1(n;\pi)$

Op die oog af lyk dit asof die binomiaalverdeling baie beperk is maar baie eksperimente kan tog wel as binomiaal geklassifiseer word.

Voorbeeld 4

i) ŉ Muntstuk word 20 keer gewerp en die aantal kere kruis word getel:

$X \sim b_i(20\ ;\ \frac{1}{2})$

ii) In ŉ bak is daar 7 wit en 3 swart balle. Vyf balle word na mekaar uit die bak met terugplasing getrek en die aantal swart balle word getel:

$X \sim b_i(5\ ;\ \frac{3}{10})$

iii) ŉ Produksie proses is so dat 10% van die produkte wat gemaak word defektief is. ŉ Steekproef van 25 produkte word geneem en die aantal defektiewes getel:

$X \sim b_i(25\ ;\ 0{,}10)$

8.3.1 Die verdelingsfunksie van die Binomiaalverdeling

As $X \sim b_i(n\ ;\ \pi)$

dan is $f(x) = P(X=x) = nCx\ \pi^x(1-\pi)^{n-x}$, $x = 0\ ;\ 1\ ;\ 2\ ;\ \ldots\ ;\ n$

Voorbeeld 5

ŉ Muntstuk word 20 keer gewerp. Wat is die waarskynlikheid om presies 5 keer kruis te kry?

$X \sim b_i(20\ ;\ \frac{1}{2})$

$P(X=5) = 20C5(\frac{1}{2})^5\ (1-\frac{1}{2})^{20-5}$

$= \frac{20!}{5!15!}\ (\frac{1}{2})^{20}$

$= 0{,}0148$

8.3.2 Die Kumulatiewe Binomiaalverdeling

As $X \sim b_i(n\ ;\ \pi)$

dan is $F(x) = P(X \leq x) = \sum_{r=0}^{x} nCr\ \pi^r(1-\pi)^{n-r}$

Voorbeeld 6

In ŉ bak is daar sewe wit en 3 swart balle. Vyf balle word na mekaar, met terugplasing, uit die bak getrek. Wat is die waarskynlikheid dat twee of minder van hierdie balle swart sal wees?



$X \sim b_i(5\ ;\ \frac{3}{10})$

$P(X \leq 2) = F(2) = P(X=0) + P(X=1) + P(X=2)$

$= 5C0(\frac{3}{10})^0(\frac{7}{10})^5 + 5C1(\frac{3}{10})^1(\frac{7}{10})^4 + 5C2(\frac{3}{10})^2(\frac{7}{10})^3$

$= 0{,}1681 + 0{,}3602 + 0{,}3087$

$= 0{,}8370$

In tabel X1 pp 16 van Stoker is die kumulatiewe binomiaalverdeling getabuleer vir sekere waardes van n en π.

Voorbeeld 7

$X \sim b_i(10\ ;\ 0{,}25)$

Uit tabel X1 van Stoker:

$P(X \leq 3) = F(3) = 0{,}7759$

$P(X < 5) = P(X \leq 4) = F(4) = 0{,}9219$

$P(X=6) = P(X \leq 6) - P(X \leq 5) = F(6) - F(5)$

$= 0{,}9965 - 0{,}9803$

$= 0{,}0162$

8.3.3 Eienskappe van die Binomiaalverdeling

As $X \sim b_i(n;\pi)$

dan is:

i. Die populasie gemiddeld, $\mu = n\pi$

ii. die populasie variansie, $\sigma^2 = n\pi(1-\pi)$.

Voorbeeld 8

10% van die produkte wat in ŉ sekere produksieproses gemaak word is defektief. ŉ Steekproef van 25 produkte word geneem.

i. Wat is die waarskynlikheid dat

a) persies 5
b) tussen 3 en 6 (albei ingesluit)

defektief sal wees?

ii. Wat is die gemiddeld en standaardafwyking van die aantal defektiewe produkte?

$X \sim b_1(25\ ;\ 0,10)$

i.a. $P(X=5) = F(5) - F(4)$

$= 0,9666 - 0,9020$

$= 0,0646$

b. $P(3 \leq X \leq 6) = P(X \leq 6) - P(X < 3)$

$= F(6) - F(2)$

$= 0,9905 - 0,5371$

$= 0,4534$

ii. $\mu = n\pi = 25(0,1) = 2,5$

$\sigma = \sqrt{n\pi(1-\pi)} = \sqrt{25(0,1)(0,9)}$

$= 1,5$

Voorbeeld 9

'n Steekproef van 800 families met 5 kinders word geneem. In hoeveel van die families verwag ons dat daar presies 3 seuns is?

$X \sim b_1(5\ ;\ \frac{1}{2})$

$P(X=3) = 5C3(\frac{1}{2})^3(\frac{1}{2})^2 = 0,3125$

Verwagtingswaarde = 800(0,3125) = 250.

8.4 Die Poissonverdeling (AVERAGE) 'n REEKS

As die aantal kere waargeneem word wat 'n sekere gebeurtenis plaasvind in 'n sekere interval of tydsinterval word die Poissonverdeling gebruik.

8.4.1 Die Verdelingsfunksie van die Poissonverdeling

Laat X die aantal suksesse wees in 'n sekere interval of tydsinterval en laat $\mu = \lambda = n\pi$ die gemiddeld van X wees. X besit 'n Poissonverdeling en in kort word dit geskryf as

$X \sim P_0(\lambda)$

Verder is $f(x) = P(X=x) = \frac{e^{-\lambda}\lambda^x}{x!}$, $x = 0\ ;\ 1\ ;\ 2\ ;\ \ldots\ ;\ \infty$

$\infty$ = tot in oneindigh

Voorbeeld 10 — X = kan tot in oneindig gaan.

Gemiddeld kom daar 11 defektiewe plekke voor in 'n rol materiaal wat 'n sekere masjien maak. Wat is die waarskynlikheid dat in 'n rol presies 5 defektiewe plekke sal voorkom?

Vir $B_i$ moet jy weet HOEVEEL rolle is na gekyk, hier is slegs 'n aanduiding, dus is dit $P_0$



$X \sim P_0(11)$

$P(X=5) = \frac{e^{-11}11^5}{5!} = 0,0224$

8.4.2 Die Kumulatiewe Verdelingsfunksie van die Poissonverdeling

$$F(x) = P(X \leq x) = \sum_{r=0}^{x} \frac{e^{-\lambda}\lambda^r}{r!}$$

Hierdie funksie is getabuleer in tabel XII pp 19 van Stoker.

Voorbeeld 11

Gemiddeld betaal 9 kliënte per uur (interval) by 'n sekere kassier in 'n afdelingswinkel. Wat is die waarskynlikheid dat daar

a. 10 of minder
b. presies 7
c. meer as 9 kliënte per uur by die kassier sal betaal?

$X \sim P_0(9)$

Uit tabel XII:

a. $P(X \leq 10) = F(10) = 0,7060$

b. $P(X=7) = P(X \leq 7) - P(X \leq 6) = F(7) - F(6)$

$= 0,3239 - 0,2068$

$= 0,1171$

c. $P(X>9) = 1 - P(X \leq 9) = 1 - F(9)$

$= 1 - 0,5874$

$= 0,4126$

8.4.3 Benadering van die Binomiaal- deur die Poissonverdeling

Gewoonlik is dit makliker om Poisson- as Binomiaalwaarskynlikhede te bereken.

As $X \sim b_1(n;\pi)$ en n is redelik groot en $\pi$ redelik klein kan ons met groot sukses waarskynlikhede benader met $X \sim P_0(\lambda)$, $\lambda = n\pi$.

Voorbeeld 12

Dit is bekend dat 1% van 'n besending mieliesaad nie sal ontkiem nie. Wat is die waarskynlikheid dat in 'n monster van 200 van hierdie mieliepitte minder as 3 sal ontkiem. Gebruik die Poissonbenadering.

$X \sim b_i(200\ ;\ 0{,}01)$

$\mu = \lambda = n\pi = 2$

$X \sim P_0(2)$

$P(X<3) = P(X=0) + P(X=1) + P(X=2)$

$= \frac{e^{-2}2^0}{0!} + \frac{e^{-2}2^1}{1!} + \frac{e^{-2}2^2}{2!}$

$= 0{,}1353 + 0{,}2707 + 0{,}2707$

$= 0{,}6767$ (Kan ook uit tabel XII van Stoker afgelees word.) (Die eksakte antwoord is 0,67667).

8.4.4 Eienskappe van die Poissonverdeling

As $X \sim P_0(\lambda)$

Dan is $\mu = \lambda$

en $\sigma^2 = \lambda$

8.5 Die Normaalverdeling

Seker die mees belangrikste waarskynlikheidsverdeling is die Normaalverdeling.

NB In teenstelling met die vorige twee verdelings is die normaalverdeling 'n kontinue verdeling met die grootste verskil dat vir 'n kontinue verdeling geld $P(X\leq x) = P(X<x)$ of $P(X=x) = 0$. NB

Die normaalverdeling het twee parameters wat bekend moet wees as ons waarskynlikhede wil bereken nl. $\mu$ en $\sigma^2$, en kortweg word geskryf $X \sim n(\mu;\sigma^2)$.

Die verdelingsfunksie van die normaalverdeling het 'n baie ingewikkelde vergelyking, wat ons nie sal bespreek nie, en lyk as volg:






8.5.1 Die Standaardnormaalverdeling (Z)

'n Normaalverdeling waarvoor geld dat $\mu=0$ en $\sigma^2=1$ is die sogenaamde Standaardnormaalverdeling.




Kortweg word geskryf $Z \sim n(0;1)$.

Oppervlaktes onder die standaardnormaalkrommes is getabuleer in tabel I van Stoker. Die tabel gee altyd die oppervlakte van $-\infty$ tot by z (waar z 'n positiewe getal is).




Voorbeeld 13




$A=\emptyset(1{,}96)$
$=0{,}9750$




$A=\emptyset(2{,}65)$
$=0{,}99598$

Omdat die totale oppervlakte onder hierdie kromme 1 vierkante eenheid is en omdat die kromme simetries is kan ons verskeie dele van die oppervlakte bereken.




$A=\emptyset(2{,}1)-0{,}5$
$=0{,}9821-0{,}5$
$=0{,}4821$

$A=\emptyset(2{,}2)-\emptyset(1{,}1)$
$=0{,}9861-0{,}8643$
$=0{,}1218$

$A=\emptyset(1{,}9)+\emptyset(2{,}5)-1$
$=0{,}9713+0{,}99379-1$
$=0{,}96509$

8.5.2 Standaardisasie

As $X \sim n(\mu; \sigma^2)$ en ons bereken $Z = \frac{X-\mu}{\sigma}$ dan is $Z \sim n(0;1)$.

Met ander woorde ons kan waarskynlikhede uit 'n normaalverdeling bereken deur net eers te standaardiseer en dan die oppervlakte, wat 'n seker waarskynlikheid is, uit tabel I af te lees.

Voorbeeld 14

Die punte in 'n sekere eksamen besit 'n normaalverdeling met gemiddeld $\mu=52$ en varainsie $\sigma^2=9$. Wat is die waarskynlikheid dat die punt van 'n sekere student

a. meer as 50
b. tussen 55 en 60 sal wees.




a. $X \sim n(52; 3^2)$

$p(X>50) = A$

$z = \frac{50-52}{3} = -0,67$

$p(X>50) = A = \emptyset(0,67)$
$=0,7486$

b. $p(55<X<60)$

$z_1 = \frac{55-52}{3}$ $\quad$ $z_2 = \frac{60-52}{3}$

$= 1,00$ $\quad$ $= 2,67$

$p(55<X<60) = A$
$= \emptyset(2,67) - \emptyset(1,00)$
$= 0,99621 - 0,8413$
$= 0,15491$

Voorbeeld 15

Beskou $X \sim n(12\ ;\ 2^2)$

Bereken a. $P(X<8,1)$

b. $P(9,3<X<14,8)$






a. $P(X<8,1)$

$z = \frac{8,1-12}{2}$

$= -1,95$

$P(X<8,1) = 1-\emptyset(1,95)$
$= 1-0,9744$
$= 0,0256$

b. $P(9,3<X<14,8)$

$z_1 = \frac{9,3-12}{2}$ $\quad$ $z_2 = \frac{14,8-12}{2}$

$= -1,35$ $\quad$ $= 1,4$

$P(9,3<X<14,8)$
$= \emptyset(1,35) + \emptyset(1,4) - 1$
$= 0,9115 + 0,9192 - 1$
$= 0,8307$

8.5.3 Benadering van die Binomiaal-deur die Normaalverdeling

As $X \sim b_1(n;\pi)$ en n is redelik groot kan ons waarskynlikhede benader uit $X \sim n(\mu;\sigma^2)$ met $\mu = n\pi$ en $\sigma^2 = n\pi(1-\pi)$.

Omdat ons van 'n diskrete verdeling oorgaan na 'n kontinue verdeling moet ons 'n kontinuïteitskorreksie maak deur 0,5 by te tel of af te trek voordat ons standaardiseer.

Voorbeeld 16




Gestel ons wil $P(X \leq 2)$ vir 'n sekere binomiaalverdeling bereken (sien histogram) deur die normaalbenadering. Die beste benadering sal gekry word as ons 2,5 (halfpad tussen 2 en 3) standaardiseer (sien gladde kromme) en dan die waarskynlikheid bereken.

Voorbeeld 17

Beskou $X \sim b_1(100 ; 0,15)$. Bereken:

a. $P(X \leq 20)$
b. $P(X \geq 23)$
c. $P(X = 13)$ deur 'n normaalbenadering:

$\mu = n\pi = 100(0,15) = 15$ $\sigma^2 = n\pi(1-\pi)$

$= 100(0,15)(0,85) = 12,75$

$X \sim n(15 ; 12,75)$

a. $z = \dfrac{(20 + 0,5) - 15}{3,57} =$

$= 1,54$




$P(X \leq 20) = \emptyset(1,54)$

$= 0,9382$



b. $z = \dfrac{(23 - 0,5) - 15}{3,57}$

$= 2,10$

$P(X \geq 23) = 1 - \emptyset(2,10)$

$= 1 - 0,9821$

$= 0,0179$




c. $z_1 = \dfrac{(13 - 0,5) - 15}{3,57}$

$= -0,70$

$z_2 = \dfrac{(13 + 0,5) - 15}{3,57}$

$= -0,42$




$P(X = 13) = \emptyset(0,7) - \emptyset(0,42)$

$= 0,7580 - 0,6628$

$= 0,0952$

(Hoekom is $P(X=13)$ nie nul nie?)

OPGAWE 8

1. Dit is bekend dat 3 uit elke 10 motorbestuurders veiligheidsgordels dra. Wat is die waarskynlikheid dat in 'n kettingbotsing van 8 motors

   a. geen een
   b. minder as 3
   c. meer as 3 bestuurders veiligheidsgordels aan sal hê?

2. Gemiddeld breek daar 4,1 voertuie uit 'n vloot van 15 voertuie per week. Wat is die waarskynlikheid dat in 'n sekere week

   a. geen
   b. meer as 3
   c. 1 of 2 voertuie sal breek?

3. Die breeksterkte van 'n sekere soort staalkabel besit 'n normaalverdeling wat gemiddeld $\mu = 102$ ton en 'n standaardafwyking van $\sigma = 15$ ton. As 'n myn die kabel sal gebruik wat is die waarskynlikheid dat dit sal breek onder 'n las van

   a. minder as 80 ton
   b. meer as 120 ton.

4. Dit is bekend dat 20% van die populasie van 'n sekere Afrika Staat aan 'n sekere siekte ly. Wat is die waarskynlikheid dat in 'n steekproef van 20 mense

   a. Presies 2
   b. Minder as 4
   c. Meer as 3 mense aan die siekte sal ly?

5. 'n Tikster maak gemiddeld 4 foute per bladsy wat sy tik. Wat is die waarskynlikheid dat sy, op 'n spesifieke bladsy

   a. Presies 4
   b. Minder as 9
   c. Meer as 6 foute sal maak.

6. Die punte wat 'n groep studente in 'n toets behaal het besit 'n normaalverdeling met gemiddeld $\mu = 55\%$ en variansie $\sigma^2 = 49\%$.

   Wat is die waarskynlikheid dat 'n student

   a. tussen 62% en 74%
   b. minder as 40
   c. meer as 80% sal behaal?



7. As $X \sim b_i(100;\ 0,31)$

   Bereken a. $P(X \geq 40)$
   b. $P(25 < X \leq 37)$

   met die normaalbenadering.

8. As $X \sim P_0(10)$

   Bereken a. $P(X = 5)$
   b. $P(7 \leq X \leq 11)$
   c. $P(X > 4)$

9. As $X \sim n(25,2;\ 3,7)$

   Bereken a. $P(X \geq 30)$
   b. $P(19 < X \leq 22)$.

10. Beskou:
   $X \sim n(14;16)$
   a. $P(X < 9)$
   b. $P(8 < X < 17)$
   c. $P(X > 7)$

HOOFSTUK 9

BERAMING

9.1.1 Beraming van die populasie gemiddeld, μ , by groot steekproewe (n>30)

Beskou ŉ populasie, met gemiddeld μ en variansie $\sigma^2$, met enige verdeling.

Vir n waarnemings, $X_1, X_2, \cdots, X_n$ uit die populasie is

$$\bar{X} = \frac{1}{n}\Sigma X_i.$$

Volgens die Sentralelimietstelling:

i. In die geval van ŉ normaalverdeelde populasie het $\bar{X}$ ŉ normaalverdeling met gemiddeld μ en variansie $\sigma^2/n$.

di. $\bar{X} \sim n(\mu ; \frac{\sigma^2}{n})$

ii. In die geval van ŉ nie-normaalverdeelde populasie het $\bar{X}$ ŉ normaalverdeling met gemiddeld μ en variansie $\sigma^2/n$, mits n groot is.

di. $\bar{X} \stackrel{\cdot}{\sim} n(\mu ; \frac{\sigma^2}{n})$

Die vraag is nou hoe goed beraam $\bar{x}$ vir μ. Omdat ons nooit μ eksak kan bereken nie is dit beter om ŉ sekere betroubaarheids interval te bereken (BI) waaraan ŉ waarskynlikheid gekoppel word. Verder word $\sigma^2$ deur $s^2$ vervang.

Die (1-α)% BI vir μ word gegee deur:

$$\left(\bar{x} - z_{\frac{\alpha}{2}} \frac{S}{\sqrt{n}} ; \bar{x} + z_{\frac{\alpha}{2}} \frac{S}{\sqrt{n}}\right)$$

waar

$\phi(z_{\frac{\alpha}{2}}) = 1 - \frac{\alpha}{2}$. (afgelees uit tabel I of II van Stoker)

of $z_{\alpha/2} = \phi^{-1}(1 - \frac{\alpha}{2})$




Voorbeeld 1

ŉ Steekproef van 100 elemente word uit ŉ normaalverdeelde populasie getrek en $\bar{x}$ = 15,2 en $S^2$ = 3,7 is bereken.

ŉ 95% BI vir μ is:



1-α = 0,95

⇒ α = 1-0,95 = 0,05  $\frac{\alpha}{2}$ = 0,025.  $1 - \frac{\alpha}{2}$ = 0,975




$\phi(z_{\frac{\alpha}{2}}) = 1 - \frac{\alpha}{2} = 0,975$

$\Rightarrow z_{\frac{\alpha}{2}} = \phi^{-1}(0,975) = 1,96$

Dus die 95% BI vir μ is:

$$\left(\bar{x} - z_{\frac{\alpha}{2}} \frac{S}{\sqrt{n}} ; \bar{x} + z_{\frac{\alpha}{2}} \frac{S}{\sqrt{n}}\right)$$

$$= \left(15,2 - 1,96 \frac{\sqrt{3,7}}{\sqrt{100}} ; 15,2 + 1,96 \frac{\sqrt{3,7}}{\sqrt{100}}\right)$$

$$= (15,2 - 0,38 ; 15,2 + 0,38)$$

$$= (14,82 ; 15,58)$$

(Dit is 95% seker dat die werklike waarde van μ tussen 14,82 en 15,58 lê.)

9.1.2 Beraming van μ by klein steekproewe. n < 30

Hier kan die normaalverdeling nie gebruik word nie. Die Student-t verdeling, tabel III pp. 8 van Stoker lewer baie akkurater resultate.

Hierdie tabel gee t-waardes by betekenispeil α.




v = n-1 noem ons die vryheidsgrade (VG) van die verdeling.

Die (1 - α)% BI vir μ is

$$\left(\bar{x} - t_{\frac{\alpha}{2};v} \frac{S}{\sqrt{n}} ; \bar{x} + t_{\frac{\alpha}{2};v} \frac{S}{\sqrt{n}}\right)$$

waar $t_{\frac{\alpha}{2};v}$ ŉ tweekantig t-tabel waarde is by betekenispeil α, met

v = n-1 grade van vryheid.

Voorbeeld 2

ŉ Steekproef van 9 blikkies groente is geneem en ŉ gemiddelde inhoud van 495 g met ŉ standaardafwyking van 1,27 g is waargeneem.

ŉ 99% BI vir $\mu$ is:

$$\alpha = 1 - 0,99 = 0,01 \quad \frac{\alpha}{2} = 0,005 \quad v = n-1 = 8$$

$$t_{\frac{\alpha}{2}} = 3,355$$




$$BI: \left(\bar{x} - t_{\frac{\alpha}{2};v}\frac{S}{\sqrt{n}} \; ; \; \bar{x} + t_{\frac{\alpha}{2};v}\frac{S}{\sqrt{n}}\right)$$

$$= \left(495 - 3,355\,\frac{1,27}{3} \; ; \; 495 + 3,355\,\frac{1,27}{3}\right)$$

$$= (495 - 1,42 \; ; \; 495 + 1,42)$$

$$= (493,58 \; ; \; 496,42)$$

Dit is dus byvoorbeeld 99% seker dat daar minder as 500 g in die blikkies is).

## 9.2 Beraming van populasie variansie, $\sigma^2$

$n(1-\alpha)$% BI vir die populasie variansie, $\sigma^2$, word gegee deur

$$\left(\frac{(n-1)S^2}{\chi^2_{\frac{\alpha}{2};v}} \; ; \; \frac{(n-1)S^2}{\chi^2_{1-\frac{\alpha}{2};v}}\right)$$

waar $\chi^2_{\frac{\alpha}{2};v}$ en $\chi^2_{1-\frac{\alpha}{2};v}$ twee kantige chi-kwadraad waardes is

(afgelees uit tabel IV pp. 9 van Stoker) by $v = n-1$.



Voorbeeld 3

Die wanddruk van 15 staalpype is gemeet en $S^2 = 1,27$ is bereken.

ŉ 98% BI vir $\sigma^2$ is:

$$1-\alpha = 0,98 \quad \alpha = 0,02 \quad \frac{\alpha}{2} = 0,01 \quad 1 - \frac{\alpha}{2} = 0,99$$

$$v = n-1 = 14$$




$$BI: \left(\frac{(n-1)S^2}{\chi^2_{\frac{\alpha}{2};v}} \; ; \; \frac{(n-1)S^2}{\chi^2_{1-\frac{\alpha}{2};v}}\right)$$

$$= \left(\frac{14(1,27)}{29,141} \; ; \; \frac{14(1,27)}{4,66}\right)$$

$$= (0,610 \; ; \; 3,815)$$

## 9.3 Beraming van populasieverhoudings $\pi$ (n altyd >30)

ŉ Volgende statistiek wat baie belangrik is is verhoudings. Hier neem ons ŉ steekproef van n elemente en tel die aantal elemente, X, wat tot ŉ sekere klas behoort.

$P = \frac{X}{n}$ is die steekproef verhouding en $\pi$ is die populasie-verhouding.

ŉ $(1-\alpha)$% BI vir $\pi$ word gegee deur

$$\left(p - z_{\frac{\alpha}{2}}\sqrt{\frac{P(1-P)}{n}} \; ; \; p + z_{\frac{\alpha}{2}}\sqrt{\frac{P(1-P)}{n}}\right)$$

Voorbeeld 4

In 'n steekproef van 92 persone rook daar 15. 'n 90% BI vir die verhouding rokers is:




$$\left(\frac{15}{92} - 1{,}645\sqrt{\frac{\frac{15}{92}(1 - \frac{15}{92})}{92}}\ ;\ \frac{15}{92} + 1{,}645\sqrt{\frac{\frac{15}{92}(1 - \frac{15}{92})}{92}}\right)$$

$$= \left(\frac{15}{92} - 0{,}063\ ;\ \frac{15}{92} + 0{,}063\right)$$

$$= (0{,}100\ ;\ 0{,}226)$$

(Ons is 90% seker dat daar tussen 10% en 22,6% van die mense in die populasie rook.)



[illegible] 3

1. In 'n steekproef van 12 elemente was gevind dat die gemiddeld 11,[illegible] en die variansie 5,2 is.

   Gee 90 en 95% betroubaarheidintervalle vir die populasie gemiddeld μ en populasie variansie $\sigma^2$.

2. In 'n ondersoek van 140 artikels was daar 21 defek. Gee 95 en 99% betroubaarheidsintervalle vir die verhouding defektiewe artikels.

3. Beskou die volgende data:

   [illegible] [illegible] 3,3 2,9 3,2 3,5 3,0 2,1 1,9

   a. Beraam μ en $\sigma^2$.
   b. Gee 95% betroubaarheidsintervalle vir μ en $\sigma^2$.

4. Die Wiskunde- en Statistiekpunte vir 'n sekere groep studente in 'n toets was as volg:

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Wiskunde : | 46 | 63 | 77 | 86 | 84 | 93 | 79 |
| Statistiek: | 72 | 68 | 92 | 87 | 88 | 87 | 97 |

   Is daar 'n oorvleuling van die 95% betroubaarheidsintervalle van μ by die wiskunde en statistiekpunte?

5. Uit vraelyste wat aan 300 persone gestuur was is gevind dat 120 meer as R25 000,00 per jaar verdien. Gee 'n 95% BI. vir die verhouding persone wat minder as R25 000,00 verdien.

6. Die gemiddelde opbrengs van 70 mielieplante was 973,2 gr met 'n standaardafwyking van 64,3 gr. Gee 90 en 99% BI. vir μ.

# HIPOTESETOETSING wo. 28 Jul 1993

## 10.1 Algemeen

Def {Die metode van statistiesebesluitneming word hipotesetoetsing genoem.

'n Hipotese is 'n sekere aanname wat gemaak word en dan word hierdie aanname getoets.

STAPPE:

1. 'n Steekproef word uit 'n populasie getrek en steekproefparameters soos $\bar{x}$, $S^2$ of P word bereken. 2. Nou word 'n aanname oor die betrokke populasieparameter, $\mu$, $\sigma^2$ of $\pi$ gemaak.
3. 'n Toetsstatistiek word bereken en teen 'n kritieke waarde, wat uit een van die verdelingstabelle in die boek van D.J. Stoker afgelees word, getoets. 4. Nou word die aanname wat gemaak is aanvaar of verwerp.

Steekproefparameters kan nooit presies dieselfde as populasieparameters wees nie. Daar is altyd 'n klein verskil as gevolg van kanseffekte en daar moet by hipotesetoetsing vir hierdie afwyking voorsiening gemaak word. Dit word met 'n waarskynlikheid gedoen en hierdie waarskynlikheid word die betekenispeil, $\alpha$, genoem. Gewoonlik word $\alpha$ gekies as 0,1, 0,05, 0,01 of 0,001. (10%, 5%, 1% en 0,1%).

Die toetsstatistiek word met behulp van 'n sekere formule uit die beskikbare data bereken.

Daar word altyd twee hipoteses $H_0$ en $H_1$ gestel. As byvoorbeeld getoets wil word of 'n sekere populasiegemiddeld nogsteeds 15 is, is

Nul Hipotese $H_0$: $\mu = 15$

Alternatief $H_1$: $\mu \neq 15 \Rightarrow$ of $\mu > 12$ of $\mu < 12$

$H_0$ het altyd 'n = teken en $H_1$ een van die volgende tekens: $\neq$, $<$ of $>$. As $H_1$ 'n $\neq$ teken het word die toets tweekantig, as dit 'n $<$ teken het lingseenkantig en as dit 'n $>$ teken het regseenkantig genoem. Uit die probleem wat opgelos moet word kan daar baie maklik besluit word watter teken by $H_1$ gebruik moet word.

Die uiteindelike beslissing van 'n hipotesetoets is of om $H_0$ te aanvaar of om dit te verwerp. As by bogenoemde voorbeeld $H_0$ aanvaar word is die populasiegemiddeld nog steeds 15 en as $H_0$ verwerp word is die populasiegemiddeld nie meer gelyk aan 15 nie.

Die foute wat by hipotesetoetsing gemaak kan word kan as volg voorgestel word:

[Afwyking van sp parameter word met wsk.heid α aangedui deur α - die betekenispeil.



| | | Werklike situasie | |
|---|---|---|---|
| | | $H_0$ waar | $H_0$ nie waar nie |
| Uitslag van die toets: | Aanvaar $H_0$ | Regte besluit | Tipe II-fout |
| | Verwerp $H_0$ | Tipe I-fout | Regte besluit |

Die waarskynlikheid op 'n tipe I-fout is gelyk aan die betekenispeil $\alpha$ van die toets en dit kan beheer word deur ander waardes aan $\alpha$ te gee. ← Hipotese word WAAR is
wsk.heid om tipe-I fout te maak - α

Om die waarskynlikheid op 'n tipe II-fout te bereken is baie moeilik maar as die steekproewe wat geneem word redelik groot is en die meting wat gemaak word baie akkuraat is kan aanvaar word dat hierdie waarskynlikheid klein sal wees.

Elke toetsstatistiek besit 'n sekere verdeling (Z, t, $\chi^2$ of F). ("Chi-kwadraat") Met behulp van die betekenispeil word die verdelingskromme, van die betrokke verdeling, in twee gebiede, 'n aanvaardings- en verwerpingsgebied verdeel:

$T_s$ = Toetsstatistiek

$-k < T_s < k$ ∴ Aanvaar $H_0$

$T_s \leq -k$ ∴ Verwerp $H_0$

of $T_s \geq k$ " "

Aanvaardingsgebied




Tweekantige toets — Linkseenkantige toets

Verw gebied.




Regseenkantige toets

1 - α = aanv gebied
α - verw gebied
k - krit waarde

Die verwerpingsgebied word altyd so gekies dat die oppervlakte daarvan gelyk is aan die betekenispeil, $\alpha$, van die toets. Die waarde(s) k, op die sketse, is kritiekewaardes en word uit die tabelle van die betrokke verdeling afgelees.

Dan word die toetsstatistiek met die kritiekewaarde(s) vergelyk. As die toetsstatistiek in die verwerpingsgebied val word $H_0$ verwerp en as dit in die aanvaardingsgebied val word $H_0$ aanvaar.

Voorbeeld 1

a) 'n Tweekantige kritieke waarde uit die z-verdeling by betekenispeil $\alpha = 0{,}05$ is:



As die toetsstatistiek tussen -1,96 en 1,96 lê word $H_0$ aanvaar anders word dit verwerp.

b. 'n Regseenkantige kritieke waarde uit die $\chi^2$-verdeling met 9 vryheidsgrade, by betekenispeil $\alpha = 0{,}01$ is:

Toets vir Normaliteit




## 10.2 Toets vir Normaliteit

In baie van die toetse wat volg word die aanname gemaak dat die steekproewe uit normaalverdeelde populasies kom. Die vraag is nou hoe kan getoets word of die populasie wel normaal verdeel is.

As die steekproef redelik groot is kan 'n histogram geteken word om te kyk of dit ongeveer soos 'n normaalverdelingskromme lyk.

As die steekproef nie baie groot is nie moet die volgende toets gedoen word:

a. Rangskik die data van klein na groot.

b. Stip elke waarneming uit teenoor $(100i)/(n+1)$, waar i die nommer van die gerangskikte waarneming is, op normaalgrafiekpapier.

c. As die punte op die grafiek ongeveer op 'n reguitlyn lê kan ons aanneem dat die steekproef uit 'n normaalverdeelde populasie kom. Waar die punte baie afwyk van 'n reguitlyn of waar daar sistematiese afwykings is, is die populasie nie normaal verdeel nie. $\frac{100i}{n+1}$

### Voorbeeld 2

Gestel 'n steekproef van grootte 9 is geneem en die data was as volg:

49,0 53,1 46,9 56,1 45,1 60,5 54,9 51,8 58,5

Die volgende tabel word opgestel:

| Data gerangskik (X) | 45,1 | 46,9 | 49,0 | 51,8 | 53,1 | 54,9 | 56,1 | 58,5 | 60,5 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| i (nommer) | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 |
| (100i)/(n+1) | 10 | 20 | 30 | 40 | 50 | 60 | 70 | 80 | 90 |

$\frac{100i}{n+1}$







Nou stip ons X uit teenoor (100i)/(n+1) op normaalgrafiekpapier (sien grafiek 1)

Die punte lê baie naby aan 'n reguitlyn en daar kan aanvaar word dat die data uit 'n normaalverdeelde populasie kom.

## 10.3 Toets vir een Gemiddeld

Dit gebeur dikwels dat die populasie gemiddeld, $\mu$, van 'n normaalverdeling bekend is. Nou word 'n steekproef uit die populasie geneem en $\bar{x}$ en $S^2$ word bereken. Die vraag is nou of die populasie gemiddeld nog steeds waarde $\mu = \mu_0$ het.

Hipoteses: $H_0 : \mu = \mu_0$

$H_1 : \mu \neq \mu_0$ of $\mu < \mu_0$ of $\mu > \mu_0$

Toetsgrootheid: $z_S = \frac{(\bar{x} - \mu_0)}{S}\sqrt{n}$ of $T_S = \frac{(\bar{x} - \mu_0)}{S}\sqrt{n}$

Kritieke waarde: $z_S \sim n(0;1)$ as $n \geq 30$ (tabel II van Stoker)

$T_S \sim t(n-1)$ as $n < 30$ (tabel III van Stoker)

as $H_0$ waar is.

### Voorbeeld 3

Die gemiddelde inhoud van 'n sekere soort ingelegde groente moet 500 g per blikkie wees. In 'n ewekansige steekproef van 40 blikkies is 'n gemiddelde inhoud van 496 g met 'n standaardafwyking van 20 g gevind. Toets by 'n 1% betekenispeil of daar nog genoeg groente in die blikkies is. Aanvaar dat die steekproef uit 'n normaalverdeelde populasie kom:

Toets vir 5% betekenispeil

$H_0 : \mu = 500$
$H_1 : \mu < 500$

$z_S = \frac{(\bar{x} - \mu_0)}{s}\sqrt{n} \sim n(0;1)$ onder $H_0$.






MAW: Aanvaar $H_0$ indien $z_s > -2,326$
Verwerp $H_0$ indien $z_s \leq -2,326$

$z_s = \frac{(496 - 500)}{20}\sqrt{40} = -1,26$

DWS: $H_0$ word aanvaar.
Daar is nog genoeg groente in die blikkies.

### Voorbeeld 4

Doen dieselfde metode v voorb 2, blad.

Die gemiddelde leeftyd van 'n sekere soort battery behoort 12,5 uur te wees. In 'n ondersoek van 10 van die batterye is die volgende leeftye waargeneem:

10,5  11,2  12,9  12,7  10,3  10,4  10,9  12,3  11,6  12,7

Toets by $\alpha = 0,05$ of daar 'n betekenvolle verskuiwing van die gemiddelde leeftyd is. (Neem aan dat die populasie normaalverdeel is.)

$H_0 : \mu = 12,5$
$H_1 : \mu \neq 12,5$

$T_S = \frac{(\bar{x} - \mu_0)}{s}\sqrt{n} \sim t$ onder $H_0$.

$[\bar{x} = 11,55 \quad s^2 = 1,06 \quad n = 10 \quad v = 9]$




MAW: Aanvaar $H_0$ indien $-2,262 < t_s < 2,262$
Verwerp $H_0$ indien $t_s \leq -2,262$ of $t_s \geq 2,262$

$t_s = \frac{(11,55 - 12,5)}{\sqrt{1,06}}\sqrt{10} = -2,92$

DWS: $H_0$ word verwerp.
Die leeftyd is nie meer 12,5 uur nie (Let op dat die uitspraak nie is of die leeftyd korter of langer as 12,5 uur is nie).

## 10.4 Toets vir een Verhouding

Die vraag is of 'n steekproefverhouding, $P = \frac{X}{n}$, nog steeds uit 'n normaalverdeelde populasie kom met populasieverhouding $\pi = \pi_0$ (X is die aantal elemente in die steekproef wat tot 'n sekere klas behoort).

Hipoteses: $H_0 : \pi = \pi_0$

$H_1 : \pi \neq \pi_0$ of $\pi < \pi_0$ of $\pi > \pi_0$

Toetsgrootheid: $z_S = \frac{P - \pi_0}{\sqrt{\pi_0(1-\pi_0)/n}}$

Kritieke waarde: $z_S \sim n(0;1)$ $n \geq 30$ (tabel II van Stoker)

as $H_0$ waar is

### Voorbeeld 5

'n Vervaardiger beweer dat nie meer as 7% van die produkte wat hy maak defektief is nie. In 'n ondersoek van 125 van hierdie produk was daar 14 defektief. Kan die vervaardiger se eis ondersteun word by $\alpha = 0,05$? (Neem aan dat die populasie normaalverdeel is.)

$H_0 : \pi = 0,07$

$H_1 : \pi > 0,07$

$$z_S = \frac{P - \pi_0}{\sqrt{\pi_0(1-\pi_0)/n}} \sim n(0;1) \text{ onder } H_0.$$




MAW: Aanvaar $H_0$ indien $z_S < 1,645$.
Verwerp $H_0$ indien $z_S \geq 1,645$.

$$z_S = \frac{\frac{14}{125} - 0,07}{\sqrt{(0,07)(0,93)/125}} = 1,8404$$

DUS: $H_0$ word verwerp.
Daar is meer as 7% defektiewe produkte.



## 10.5 Toets vir een Variansie

Hier is die vraag of 'n steekproef, met variansie $S^2$, uit 'n normaalverdeelde populasie, met $\sigma^2 = \sigma_0^2$, kom.

Hipoteses: $H_0 : \sigma^2 = \sigma_0^2$

$H_1 : \sigma^2 \neq \sigma_0^2$ of $\sigma^2 < \sigma_0^2$ of $\sigma^2 > \sigma_0^2$

Toetsgrootheid: $X_S^2 = \frac{(n-1)S^2}{\sigma_0^2}$

Kritieke waarde: $X_S^2 \sim X^2(n-1)$ (tabel IV van Stoker)

as $H_0$ waar is.

### Voorbeeld 6

'n Produksieproses is ingestel om plastiekpype te vervaardig waarvan die variansie van die wanddikte nie meer as 0,15 mm² is nie. In 'n ondersoek van 26 monsters van die pype was die variansie van die wanddikte 0,21 mm². Toets by $\alpha = 0,01$ of die pype nog steeds aanvaarbaar is.

$H_0 : \sigma^2 = 0,15$

$H_1 : \sigma^2 > 0,15$

$$X_S^2 = \frac{(n-1)s^2}{\sigma^2} \sim \chi^2 \text{ onder } H_0.$$

$[s^2 = 0,21 \quad n = 26 \quad v = 25]$




MAW: Aanvaar $H_0$ indien $X_S^2 < 44,314$
Verwerp $H_0$ indien $X_S^2 \geq 44,314$

$$X_S^2 = \frac{25(0,21)}{0,15} = 35,0$$

DUS: $H_0$ word aanvaar.
Die pype is nog aanvaarbaar.

## 10.6 Toets vir twee Gemiddeldes

10.6.1 Die doel hier is om te toets of twee onafhanklike steekproewe, met gemiddeldes $\bar{x}_1$ en $\bar{x}_2$, kom uit twee normaalverdeelde populasies, met gelyke variansies, waar $\mu_1 = \mu_2$.

Hipoteses: $H_0 : \mu_1 = \mu_2$

$H_1 : \mu_1 \neq \mu_2$ of $\mu_1 < \mu_2$ of $\mu_1 > \mu_2$

Toetsgrootheid: $T_S = \dfrac{\bar{x}_1 - \bar{x}_2}{S\sqrt{\frac{1}{n_1} + \frac{1}{n_2}}}$

met

$$S = \sqrt{\frac{(n_1-1)S_1^2 + (n_2-1)S_2^2}{n_1 + n_2 - 2}}$$

Kritieke waarde: $T_S \sim t(n_1+n_2-2)$ $n_1<30$ $n_2<30$ (tabel III van Stoker)

as $H_0$ waar is.

Voorbeeld 7

Om te toets of daar 'n verskil tussen die gemiddelde slagmassas van twee hoenderrasse is, is twee onafhanklike steekproewe geneem en die resultate (slagmassas in kg) was as volg:

| | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| RAS A: | 1,24 | 1,19 | 1,25 | 1,42 | 1,14 | 1,32 | 1,23 | 1,15 | 1,21 |
| RAS B: | 1,29 | 1,48 | 1,16 | 1,36 | 1,48 | 1,34 | 1,20 | 1,31 | |

Aanvaar dat die steekproewe uit normaalverdeelde populasies kom met dieselfde variansie en toets of daar 'n verskil is tussen die gemiddelde slagmassas by $\alpha = 0{,}01$.

$H_0 : \mu_1 = \mu_2$
$H_1 : \mu_1 \neq \mu_2$

$$T_S = \frac{\bar{x}_1 - \bar{x}_2}{s\sqrt{\frac{1}{n_1} + \frac{1}{n_2}}} \sim t \text{ onder } H_0.$$

$$\text{met } s = \sqrt{\frac{(n_1 - 1)s_1^2 + (n_2 - 1)s_2^2}{n_1 + n_2 - 2}}$$

$[\bar{x}_1 = 1{,}24$ $\bar{x}_2 = 1{,}33$ $s_1^2 = 0{,}0076$ $s_2^2 = 0{,}0134$
$n_1 = 9$ $n_2 = 8$ $v = 15]$






HAW: Aanvaar $H_0$ indien $-2{,}947 < t_s < 2{,}947$

Verwerp $H_0$ indien $t_s \leq -2{,}947$ $t_s \geq 2{,}947$

$$s = \sqrt{\frac{8(0{,}0076) + 7(0{,}0134)}{9 + 8 - 2}} = 0{,}1015$$

$$t_s = \frac{1{,}24 - 1{,}33}{0{,}1015\sqrt{\frac{1}{9} + \frac{1}{8}}} = -1{,}825$$

GGD: $H_0$ word aanvaar.
Die twee steekproewe kom uit populasies met dieselfde gemiddeld

10.6.2 Hier wil getoets word of twee onafhanklike steekproewe, met gemiddeldes $\bar{x}_1$ en $\bar{x}_2$, kan kom uit normaalverdeelde populasies waar $\mu_1 = \mu_2$.

Hipoteses: $H_0 : \mu_1 = \mu_2$

$H_1 : \mu_1 \neq \mu_2$ of $\mu_1 < \mu_2$ of $\mu_1 > \mu_2$

Toetsgrootheid: $Z_S = \dfrac{\bar{x}_1 - \bar{x}_2}{\sqrt{\frac{S_1^2}{n_1} + \frac{S_2^2}{n_2}}}$

Kritieke waarde: $Z \sim n(0;1)$ $n_1 \geq 30$ en $n_2 \geq 30$ (tabel II van Stoker) as $H_0$ waar is.

Voorbeeld 8

Twee prosesse, A en B, word gebruik om staalkabels te maak.

In 'n monster van 200 kabels van proses A is 'n gemiddelde breeksterkte van 25,7 ton met 'n standaardafwyking van 6,3 ton waargeneem en in 'n monster van 150 kabels van proses B is 'n gemiddelde breeksterkte van 31,2 ton met 'n standaardafwyking van 8,6 ton waargeneem. Toets by 'n 5% betekenispeil of proses B sterker kabels lewer as proses A. (Neem aan dat die steekproewe onafhanklik is en dat die populasies normaalverdeel is.)

$H_0 : \mu_1 = \mu_2$
$H_1 : \mu_1 \neq \mu_2$

$$Z_S = \frac{\bar{x}_1 - \bar{x}_2}{\sqrt{\frac{s_1^2}{n_1} + \frac{s_2^2}{n_2}}} \sim n(0;1) \text{ onder } H_0.$$




MAW: Aanvaar $H_0$ indien $z_s > -1,645$.
Verwerp $H_0$ indien $z_s \leqslant -1,645$.

$$z_s = \frac{25,7 - 31,2}{\sqrt{\frac{6,3^2}{200} + \frac{8,6^2}{150}}} = -6,61$$

DUS: $H_0$ word verwerp.
Proses B lewer sterker kabels as proses A.

10.7 Toets vir twee verhoudings

Hier wil getoets word of twee steekproefverhoudings, $P_1$ en $P_2$, uit onafhanklike steekproewe, kom uit normaalverdeelde populasies waar $\pi_1 = \pi_2$.

Hipoteses: $H_0 : \pi_1 = \pi_2$

$H_1 : \pi_1 \neq \pi_2$ of $\pi_1 < \pi_2$ of $\pi_1 > \pi_2$

Toetsgrootheid: $$z_s = \frac{P_1 - P_2}{\sqrt{P(1-P)(\frac{1}{n_1} + \frac{1}{n_2})}}$$

waar

$$P = \frac{X_1 + X_2}{n_1 + n_2}$$

Kritieke waarde: $z_s \sim n(0;1)$ $n_1 \geqslant 30$ $n_2 \geqslant 30$ (tabel II van Stoker)

as $H_0$ waar is.

Voorbeeld 9

'n Opname het getoon dat uit 120 persone in stad A is daar 15 werkloos en uit 170 persone uit stad B is daar 16 werkloos. Toets by $\alpha = 0,01$ of daar 'n verskil is vir die werkloosheidsyfers van die twee stede.



$H_0 : \pi_1 = \pi_2$
$H_1 : \pi_1 \neq \pi_2$

$$z_s = \frac{P_1 - P_2}{\sqrt{P(1 - P)(\frac{1}{n_1} + \frac{1}{n_2})}} \sim n(0;1) \text{ onder } H_0.$$

met $P = \frac{X_1 + X_2}{n_1 + n_2}$




MAW: Aanvaar $H_0$ indien $-2,576 < z_s < 2,576$.
Verwerp $H_0$ indien $z_s \leqslant -2,576$ of $z_s \geqslant 2,576$

$$P = \frac{15 + 16}{120 + 170} = 0,107$$

$$z_s = \frac{\frac{15}{120} - \frac{16}{170}}{\sqrt{(0,107)(0,893)(\frac{1}{120} + \frac{1}{170})}} = 0,838$$

DUS: $H_0$ word aanvaar.
Die twee verhoudings is nie dieselfde nie.

10.8 Toets vir twee variansies

Hier wil getoets word of die variansies van twee onafhanklike steekproewe, uit normaalpopulasies, dieselfde is.

Hipoteses: $H_0 : \sigma_1^2 = \sigma_2^2$

$H_1 : \sigma_1^2 \neq \sigma_2^2$ of $\sigma_1^2 < \sigma_2^2$ of $\sigma_1^2 > \sigma_2^2$

Toetsgrootheid: $F_S = \frac{S_1^2}{S_2^2}$

Kritieke waarde: $F_S \sim F\ (v_1 = n_1 - 1;\ v_2 = n_2 - 1)$ (tabelle V, VI VII van Stoker)

as $H_0$ waar is

(Hierdie tabelle gee regseenkantige waardes. Linkseenkantige waardes word verkry deur die rolle vir $v_1$ en $v_2$ om te ruil, en dan die omgekeerde van hierdie waarde te bereken. 'n Linkseenkantige 1% F-waarde by $v_1 = 10$ en $v_2 = 12$ is $\frac{1}{4,71} = 0,212$).

Voorbeeld 10

Toets of die variansies in voorbeeld 7 wel dieselfde is by $\alpha = 0,05$.

$H_0 : \sigma_1^2 = \sigma_2^2$

$H_1 : \sigma_1^2 \neq \sigma_2^2$

$F_S = \frac{S^2}{S^2} \sim F$ onder $H_0$.




$\frac{1}{f_{0,025;7;8}} = \frac{1}{4,53} = 0,221$

$f_{0,025;8;7} = 4,90$

MAW: Aanvaar $H_0$ indien $0,221 < f_s < 4,90$
Verwerp $H_0$ indien $f_s \leq 0,221$ of $f_s \geq 4,90$

$f_s = \frac{0,0076}{0,0134} = 0,567$

DUS: $H_0$ word aanvaar.
Die variasies is wel dieselfde.



OPGAWE 10

1. Toets of die volgende steekproef uit 'n normaalverdeelde populasie kom:

   29,1 30,1 29,3 29,4 26,7 30,0 30,1 29,4.

2. 'n Vervaardiger van gloeilampe beweer dat meer as 95% van die gloeilampe wat hulle vervaardig langer as 50 uur brand. In 'n ondersoek van 100 van hierdie gloeilampe het 83 langer as 50 uur gebrand. Toets by $\alpha = 0,05$ of die vervaardiger se eis regverdig is.

3. Daar word beweer dat mieliekultivar A 'n beter opbrengs as B het. In 'n proef is die volgende opbrengste, in gram, gemeet:

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Kultivar A | 67,7 | 73,2 | 68,6 | 67,6 | 72,7 | 70,1 |
| | 69,6 | 68,7 | 70,2 | 69,3 | 73,1 | |
| Kultivar B | 66,7 | 66,6 | 69,0 | 67,8 | 67,2 | 66,3 |
| | 67,3 | 67,9 | 66,4 | | | |

   Aanvaar dat die steekproewe uit normaalverdeelde populasies, met gelyke variansies kom en toets of die opbrengs van A beter is as die van B by $\alpha = 0,05$.

4. Toets of die aanname van gelyke variansies in opgawe 10.3 geregverdig was by $\alpha = 0,05$.

5. Toets of die aannames van normaalverdeeldepopulasie in opgawe 10.3 geregverdig was.

6. Beskou die volgende data:

| | | $n$ | $\bar{x}$ | $s^2$ |
|---|---|---|---|---|
| Steekproef | 1 | 50 | 12,3 | 2,3 |
| | 2 | 70 | 15,1 | 3,6 |

   Aanvaar dat die steekproewe uit normaalverdeelde populasies kom en toets by 'n 1% betekenispeil of die gemiddeldes dieselfde is.

7. Die breeksterkte van 'n sekere soort staalkabel moet 100 ton wees. In 'n ondersoek van 9 van hierdie kabels was die gemiddelde breeksterkte 95 ton met 'n standaardafwyking van 2,5 ton. Is die kabels nog aanvaarbaar by $\alpha = 0,05$?

8. Uit 200 boute wat deur masjien A vervaardig is was 21 defektief en uit 200 boute wat masjien B vervaardig het was daar 15 defektief. Toets by $\alpha = 0,10$ of masjien B in 'n beter toestand is as A.

9. 'n Verbruiker sal 'n sekere artikel aankoop indien nie meer as 10% defektief is nie. In 'n sekere besending van 150 van die artikels was 131 aanvaarbaar. Kan die verbruiker hierdie besending aanvaar by $\alpha = 0,05$?

10. 'n Vervaardiger van sigarette beweer dat sy sigarette nie meer as 20 mg nikotien bevat nie. In 'n ondersoek van 20 sigarette is 'n gemiddelde nikotieninhoud van 20,7 mg met 'n standaardafwyking van 2,1 mg gevind. Kan die vervaardiger se eis ondersteun word by $\alpha = 0,01$?

11. Die variansie, van die lesings wat 'n sekere meetinstrument lewer, behoort nie meer as 2 mm te wees nie. In 20 lesings met die instrument is 'n variansie van 2,3 mm gevind. Toets by $\alpha$ = 0,05 of die instrument nog aanvaarbare resultate lewer.

12. Om te toets of battery A 'n langer leeftyd as B het is 35 batterye van elke soort geneem. A het 'n gemiddelde leeftyd van 36,3 uur met 'n standaardafwyking van 2,3 uur gehad terwyl B 'n gemiddelde leeftyd van 31,2 uur met 'n standaardafwyking van 3,4 uur gehad het. Aanvaar dat die twee steekproewe uit normaalverdeelde populasies kom en toets die bewering by $\alpha$ = 0,01.

13. 'n Vervaardigingsproses lewer plastiekpype wat 'n druk van 6 bar kan weerstaan. 'n Nuwe vervaardigingsproses, wat die drukweerstand van die pype moet verhoog word ondersoek. 10 pype uit die nuwe proses is ondersoek en het 'n gemiddelde drukweerstand van 6,7 bar met 'n standaardafwyking van 1,2 bar gehad. Lewer die nuwe proses sterker pype by $\alpha$ = 10%?

14. Beskou die volgende twee steekproewe:

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| A: | 4,67 | 4,16 | 4,82 | 4,39 | 7,00 | 6,60 | 7,54 |
| B: | 4,34 | 3,81 | 5,21 | 4,62 | 5,98 | 5,79 | |

a. Toets of die twee steekproewe uit normaalverdeelde populasies kom. $\alpha$ = 0,05.

b. Toets of die variansies van die populasies dieselfde is. $\alpha$ = 0,05.

c. Kan die gemiddeldes van die populasies vergelyk word. Indien wel toets of die populasiegemiddeldes dieselfde is. $\alpha$ = 0,05.



HOOFSTUK 11

REGRESSIE ANALIESE

In Hoofstuk 6 is die berekening van die lineêre regressielyn en korrelasiekoëffisiënt bespreek. In hierdie hoofstuk sal gekyk word hoe goed pas die regressielyn die data en of die korrelasiekoëffisiënt betekenisvol is.

11.1 Ondersoek na residue

Laat $y_i$ die waargenome y-waardes wees en $\hat{y}_i = a+bx_i$ die beraamde y-waardes.

Die verskil $e_i = y_i - \hat{y}_i$ word die residue genoem en $e_{is} = \frac{e_i}{s}$, met

$s = \sqrt{\frac{\Sigma e_i^2}{n-2}}$, die gestandaardiseerde residue.

Dit is bekend dat $e_{is} \sim n(0;1)$, so nie kan geen waarde aan die regressielyn geheg word nie.

As n klein is kan $e_{is}$ op waarskynlikheidsgrafiekpapier uitgestip word om te toets of dit wel normaal verdeel is.

Verder kan $e_{is}$ uitgestip word teen x en teen y, op gewone grafiekpapier. Die punte op beide hierdie grafieke behoort goed versprei om nul te wees en tussen die grense -2 en 2.

As daar punte buite hierdie grense val is dit gewoonlik beter om hulle uit die hele ontleding te laat. As daar verder enige tendense in hierdie grafiek is beteken dit dat die residue nie normaal verdeel is nie.

Voorbeeld 1

Vir die data van voorbeeld 1 hoofstuk 6 was die regressielyn $\hat{y}$ = 150,08 + 6,72x.

Die volgende tabel word nou saamgestel:

| x | y | $\hat{y}$ | $e=y-\hat{y}$ | $e^2$ | $e_s$ |
|---|---|---|---|---|---|
| 9 | 233 | 210,6 | 22,4 | 501,76 | 0,36 |
| 13 | 148 | 237,4 | -89,4 | 7992,36 | -1,44 |
| 6 | 181 | 190,4 | - 9,4 | 88,36 | -0,15 |
| 11 | 265 | 224,0 | 41,0 | 1681,00 | 0,66 |
| 16 | 293 | 257,6 | 35,4 | 1253,16 | 0,57 |
| | | | 0,0 | 11516,64 | 0,00 |

$s = \sqrt{\frac{\Sigma e_i^2}{n-2}} = \sqrt{\frac{11516,64}{3}} = 61,96$

(Let op dat $\Sigma e_i \approx 0$ en $\Sigma e_{is} \approx 0$).

Vir die normaalgrafiek van $e_{is}$ word die volgende tabel opgestel.

| i | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 |
|---|---|---|---|---|---|
| $e_{is}$ | -1,44 | -0,15 | 0,36 | 0,57 | 0,66 |
| (100i)/(n+1) | 16,7 | 33,3 | 50,0 | 66,7 | 83,3 |

Sien grafiek 2. Hierdie punte lê nie naby 'n reguitlyn nie en dus kan die regressielyn nie gebruik word nie.

Voorbeeld 2

Beskou die data

| x | 7,0 | 6,3 | 7,2 | 6,0 | 6,6 | 7,0 | 7,4 | 6,5 | 6,2 | 6,7 | 6,5 | 6,8 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| y | 15,5 | 15,0 | 18,0 | 13,5 | 15,6 | 16,8 | 17,8 | 16,0 | 13,2 | 14,5 | 13,9 | 15,2 |

Uit die data volg dat $\hat{y} = -6{,}07 + 3{,}22x \quad r = 0{,}86$

| x | y | $\hat{y}$ | e | $e^2$ | $e_s$ |
|---|---|---|---|---|---|
| 7,0 | 15,5 | 16,47 | -0,97 | 0,94 | -1,18 |
| 6,3 | 15,0 | 14,22 | 0,78 | 0,61 | 0,95 |
| 7,2 | 18,0 | 17,11 | 0,89 | 0,79 | 1,09 |
| 6,0 | 13,5 | 13,25 | 0,25 | 0,06 | 0,30 |
| 6,6 | 15,6 | 15,18 | 0,42 | 0,18 | 0,51 |
| 7,0 | 16,8 | 16,47 | 0,33 | 0,11 | 0,40 |
| 7,4 | 17,8 | 17,76 | 0,04 | 0,00 | 0,05 |
| 6,5 | 16,0 | 14,86 | 1,14 | 1,30 | 1,39 |
| 6,2 | 13,2 | 13,89 | -0,69 | 0,48 | -0,84 |
| 6,7 | 14,5 | 15,50 | -1,00 | 1,00 | -1,22 |
| 6,5 | 13,9 | 14,86 | -0,96 | 0,92 | -1,17 |
| 6,8 | 15,2 | 15,83 | -0,63 | 0,39 | -0,77 |
| | | | -0,4 | 6,78 | -0,49 |

$$s = \sqrt{\frac{\Sigma e_i^2}{n-2}} = \sqrt{\frac{6{,}78}{10}} = 0{,}82$$

Sien grafiek 3. Op beide hierdie grafieke lê die punte goed verspreid tussen die grense -2 en 2 en daar kan aanvaar word dat die lyn die data goed pas.





GRAFIEK 2



Vir die normaalgrafiek van $e_{is}$ word die volgende tabel opgestel.

| i | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 |
|---|---|---|---|---|---|
| $e_{is}$ | -1,44 | -0,15 | 0,36 | 0,57 | 0,66 |
| (100i)/(n+1) | 16,7 | 33,3 | 50,0 | 66,7 | 83,3 |

Sien grafiek 2. Hierdie punte lê nie naby 'n reguitlyn nie en dus kan die regressielyn nie gebruik word nie.

Voorbeeld 2

Beskou die data

| x | 7,0 | 6,3 | 7,2 | 6,0 | 6,6 | 7,0 | 7,4 | 6,5 | 6,2 | 6,7 | 6,5 | 6,8 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| y | 15,5 | 15,0 | 18,0 | 13,5 | 15,6 | 16,8 | 17,8 | 16,0 | 13,2 | 14,5 | 13,9 | 15,2 |

Uit die data volg dat $\hat{y} = -6,07 + 3,22x \quad r = 0,86$

| x | y | $\hat{y}$ | e | $e^2$ | $e_s$ |
|---|---|---|---|---|---|
| 7,0 | 15,5 | 16,47 | -0,97 | 0,94 | -1,18 |
| 6,3 | 15,0 | 14,22 | 0,78 | 0,61 | 0,95 |
| 7,2 | 18,0 | 17,11 | 0,89 | 0,79 | 1,09 |
| 6,0 | 13,5 | 13,25 | 0,25 | 0,06 | 0,30 |
| 6,6 | 15,6 | 15,18 | 0,42 | 0,18 | 0,51 |
| 7,0 | 16,8 | 16,47 | 0,33 | 0,11 | 0,40 |
| 7,4 | 17,8 | 17,76 | 0,04 | 0,00 | 0,05 |
| 6,5 | 16,0 | 14,86 | 1,14 | 1,30 | 1,39 |
| 6,2 | 13,2 | 13,89 | -0,69 | 0,48 | -0,84 |
| 6,7 | 14,5 | 15,50 | -1,00 | 1,00 | -1,22 |
| 6,5 | 13,9 | 14,86 | -0,96 | 0,92 | -1,17 |
| 6,8 | 15,2 | 15,83 | -0,63 | 0,39 | -0,77 |
| | | | -0,4 | 6,78 | -0,49 |

$$s = \sqrt{\frac{\Sigma e_i^2}{n-2}} = \sqrt{\frac{6,78}{10}} = 0,82$$

Sien grafiek 3. Op beide hierdie grafieke lê die punte goed verspreid tussen die grense -2 en 2 en daar kan aanvaar word dat die lyn die data goed pas.





GRAFIEK 2



GRAFIEK 3









### Toets vir korrelasie

Nadat die aanname van normaliteit getoets is en die regressielyn was aanvaarbaar kan die korrelasiekoëffisiënt ondersoek word om te bepaal of dit betekenisvol is of nie.

Die doel van die toets is om te bepaal of die data uit 'n populasie kom waar die populasiekorrelasiekoëffisiënt, $\rho$(rho), nul is.

Hipoteses: $H_0: \rho = 0$

$H_1: \rho \neq 0$

Toetsstatistiek: $R_s = r$

Kritieke waarde: $R_s \sim r(n)$ tweekantig afgelees uit tabel IX, pp 14 van Stoker.

Indien $H_0$ aanvaar word is daar nie 'n betekenisvolle korrelasie nie en indien $H_0$ verwerp word is daar wel betekenisvolle korrelasie.

Voorbeeld 3

Vir voorbeeld 2 is $r = 0{,}86$ $n = 12$ en by $\alpha = 0{,}05$.

$H_0: \rho = 0$
$H_1: \rho \neq 0$

$R_s = r \sim r(n)$ onder $H_0$.




MAW: Aanvaar $H_0$ indien $-0{,}576 < r < 0{,}570$
Verwerp $H_0$ indien $r \leq -0{,}576$ of $r \geq 0{,}576$

$r = 0{,}86$.

DUS: $H_0$ word verwerp.
Die korrelasie is betekenisvol.

OPGAWE 11

1. Ondersoek die residue en toets of die korrelasiekoëffisiënt betekenisvol is by opgawes 6.1, 6.3 en 6.4. $\alpha = 0{,}05$.

2. Beskou die volgende data:

| x | 7,52 | 8,84 | 7,24 | 10,88 | 8,19 | 6,55 | 6,97 | 7,19 | 9,00 | 6,78 | 6,71 | 7,43 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| y | 1,12 | 1,00 | 0,95 | 1,16 | 1,10 | 1,08 | 0,89 | 0,74 | 1,10 | 1,50 | 0,75 | 1,61 |

a. Pas 'n reguitlyn aan by die data en bereken die korrelasiekoëffisiënt.

b. Ondersoek die residue en toets of die korrelasiekoëffisiënt betekenisvol is.

c. Intrepreteer die resultate. $\alpha = 0{,}01$



HOOFSTUK 12

DIE ANALIESE VAN VARIANSIE

Waar daar meer as twee steekproewe is wat met mekaar vergelyk moet word gebruik ons die Analiese van Variansie prosedure om te bepaal of daar verskille tussen die steekproewe is. Indien daar wel verskille is gebruik ons meervoudige vergelykingsmetodes om te bepaal presies waar die verskille is.

12.1 EENRIGTING ANALIESE VAN VARIANSIE

Hier het ons k behandelings elk met $n_i$, i = 1,k waarnemings.

Laat $x_{i.}$ die behandelings totale

$\bar{x}_{i.}$ die behandelings gemiddeldes

$x_{..}$ die groottotaal en

$\bar{x}_{..}$ die algehele gemiddelde wees.

STEEKPROEF

| 1 | 2 | --- | k | |
|---|---|---|---|---|
| $x_{11}$ | $x_{21}$ | | $x_{k1}$ | |
| $x_{12}$ | $x_{22}$ | | $x_{k2}$ | |
| $x_{1n_1}$ | $x_{2n_2}$ | | $x_{kn_k}$ | |
| $x_{1.}$ | $x_{2.}$ | --- | $x_{k.}$ | $x_{..}$ |
| $\bar{x}_{1.}$ | $\bar{x}_{2.}$ | | $\bar{x}_{k.}$ | $\bar{x}_{..}$ |

Laat verder $N = \sum_{i}^{k} n_i$

Die idee is nou om die totale variasie in die stel data op te deel in verskillende komponente wat ons kan toeskryf aan moontlike bronne van variasie.

Die totale variasie word gegee deur

$$SK_{totaal} = \sum_i \sum_j (x_{ij} - \bar{x}_{..})^2$$

$$= \sum_i n_i(\bar{x}_{i.} - \bar{x}_{..})^2 + \sum_i \sum_j (x_{ij} - \bar{x}_{i.})^2$$

= (totale variasie tussen behandelings) + (totale variasie binne behandelings (fout variasie))

$$= SK_{behandelings} + SK_{Fout}$$

$$= \sum_i \sum_j x_{ij}^2 - \frac{x_{..}^2}{N}$$

Die totale variasie tussen behandelings word gegee deur

$$SK_{behandelings} = \sum_i n_i(\bar{x}_{i.} - \bar{x}_{..})^2$$

$$= \sum_i x_{i.}^2/n_i - \frac{x_{..}^2}{N}$$

$$( = \frac{1}{r} \sum_i x_{i.}^2 - \frac{x_{..}^2}{N} \text{ as alle } n_i = r \text{ is})$$

Die totale variasie as gevolg van fout word gegee deur

$$SK_{Fout} = SK_{totaal} - SK_{behandelings}$$

$x_{..}^2/N$ is die korreksiefaktor (KF).

Let op dat:

Gemiddelde Som van vierkante$_{Totaal}$ = $GK_{Totaal} = SK_{Totaal}/N-1$ skat die totale variansie.

$GK_{behandelings} = SK_{behandelings}/k-1$ skat die variansie binne die behandelings.

$GK_{Fout} = SK_{Fout}/N-k$ skat die fout variansie.

Ons weet verder ook dat $Gk_{behandelings}/GK_{Fout}$ 'n F-verdeling besit met k-1 en N-k vryheidsgrade (vg.)

Die groothede wat ons hierbo bereken het word nou as volg in 'n tabel opgesom:



ANOVA TABEL

| VAN VARIASIE | VG | SK | GK | F |
|---|---|---|---|---|
| [illegible] | k-1 | $SK_{behandelings} = A$ | $GK_{behandelings} = A/k-1$ | $F = GK_{behandelings}/GK_{Fout}$ |
| [illegible] | N-k | $SK_{Fout} = B$ | $GK_{Fout} = B/N-k$ | |
| [illegible] | N-1 | $SK_{Totaal}$ | | |

Hierdie F waarde toets ons teen 'n tabel-F waarde met (k-1) en (N-k) vryheidsgrade. (eenkantig)

Ons verwerp Ho : $\mu_1 = \mu_2 = --- \mu_k$ as $F > F_{Tabel}$.

Voorbeeld 1

Die waarnemings in die volgende tabel is die massas op ses maande van drie varkrasse. Ons wil toets of daar verskille tussen die rasse is. $\alpha = 0,05$

| RAS A | RAS B | RAS C | |
|---|---|---|---|
| 62 | 56 | 66 | |
| 65 | 58 | 69 | |
| 67 | 59 | 70 | |
| 70 | 60 | 71 | |
| 71 | 60 | 74 | |
| 73 | 63 | 76 | |
| | 64 | | |
| $n_1 = 6$ | $n_2 = 7$ | $n_3 = 6$ | $N = 19$ |
| $x_{1.} = 408$ | $x_{2.} = 420$ | $x_{3.} = 426$ | $x_{..} = 1254$ |
| $\bar{x}_{1.} = 68$ | $\bar{x}_2 = 60$ | $\bar{x}_{3.} = 71$ | $\bar{x}_{..} = 66$ |

DIE HIPOTESES: $H_0 : \mu_1 = \mu_2 = \mu_3$

$KF = x_{..}^2/_N = 1254^2/19 = 82764$

$SK_{Totaal} = \sum_i \sum_j x^2_{ij} - KF = 83384 - 82764 = 620$

$SK_{behandelings} = \sum_i x_{i.}^2/n_i - KF = 83190 - 82764 = 426$

$SK_{Fout} = SK_{Totaal} - SK_{behandelings} = 620 - 426 = 194$

ANOVA

| Bron van Variasie | VG | SK | GK | f |
|---|---|---|---|---|
| behandelings | 2 | 426 | 213 | 17,567 |
| Fout | 16 | 194 | 12,125 | |
| Totaal | 18 | 620 | | |




MAW: Aanvaar $H_0$ indien $f < 3,63$.
Verwerp $H_0$ indien $f \geq 3,63$.

$f = 17,567$

DUS: $H_0$ word verwerp.
Daar is verskille tussen die rasse.

12.2 DIE TWEERIGTING ANALIESE VAN VARIANSIE

Hier het ons twee faktore A en B by k en n peile respektiewelik en r waarnemings per kombinasie. (Daar mag 'n ongelyke aantal waarnemings per kombinasie wees maar hierdie geval sal nie bespreek word nie).



FAKTOR A

| FAKTOR B | | Peil 1 | Peil 2 | | Peil k | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | Peil 1 | $x_{111}$<br>$x_{112}$ $x_{11}$<br>----<br>$x_{11r}$ | $x_{211}$<br>$x_{212}$ $x_{21}$<br>----<br>$x_{21r}$ | ----<br><br>---- | $x_{k11}$<br>$x_{k12}$ $x_{k1.}$<br>----<br>$x_{k1r}$ | $x_{.1.}$ |
| | Peil 2 | $x_{121}$<br>$x_{122}$ $x_{12.}$<br>----<br>$x_{12r}$ | $x_{221}$<br>$x_{222}$ $x_{22.}$<br>----<br>$x_{22r}$ | ----<br><br>---- | $x_{k21}$<br>$x_{k22}$ $x_{k2.}$<br>----<br>$x_{k2r}$ | $x_{.2.}$ |
| | ¦ | | | | ¦ | |
| | Peil n | $x_{1n1}$<br>$x_{1n2}$ $x_{1n.}$<br>----<br>$x_{1nr}$ | $x_{2n1}$<br>$x_{2n2}$ $x_{2n.}$<br>$x_{2nr}$ | ---- | $x_{kn1}$<br>$x_{kn2}$ $x_{kn.}$<br>----<br>$x_{knr}$ | $x_{.n.}$ |
| | | $x_{1..}$ | $x_{2..}$ | ---- | $x_{k..}$ | $x_{...}$ |

Laat $x_{.j.}$ die ry totale

$x_{i..}$ die kolom totale

$x_{ij.}$ die sel totale

$x_{...}$ die groot totaal wees.

$N = r.k.n.$

Die totale variasie in hierdie geval kan geskryf word as

variasie binne faktor A +
variasie binne faktor B +
variasie as gevolg van die interaksie tussen A en B +
variasie as gevolg van fout.

of

$$SK_{Totaal} = SK_A + SK_B + SK_{AB} + SK_{Fout}$$

Ons bereken die somme van vierkante as volg -

a. $KF = x_{...}^2/N$

b. $SK_{Totaal} = \sum_i \sum_j \sum_k x_{ijk}^2 - KF$ (N-1 vg.)

c. $SK_A = \sum_i X_{i..}^2/nr - KF$ (k-1 vg.)

d. $SK_B = \sum_i X_{.j.}^2/kr - KF$ (n-1 vg.)

e. $SK_{AxB} = \sum_i \sum_j x_{ij.}^2/r - KF$

$SK_{AB} = SK_{AxB} - SK_A - SK_B$ ((k-1)(n-1)vg.))

f. $SK_{Fout} = SK_{Totaal} - SK_A - SK_B - SK_{AB}$ (N - nk vg.)

DIE ANOVA tabel lyk as volg:

ANOVA

| BRON VAN VARIASIE | VG | SK | GK | f |
|---|---|---|---|---|
| A | k-1 | $SK_A$ | $GK_A$ | $f_A = GK_A/GK_{Fout}$ |
| B | n-1 | $SK_B$ | $GK_B$ | $f_B = GK_B/GK_{Fout}$ |
| AB | (k-1)(n-1) | $SK_{AB}$ | $GK_{AB}$ | $f_{AB} = GK_{AB}/GK_{Fout}$ |
| Fout | N-nk | $SK_{Fout}$ | $GK_{Fout}$ | |
| TOTAAL | N-1 | $SK_{Totaal}$ | | |



$F_A$, met (k-1) en (N-nk) vg. toets die hipotese

Ho: $\mu_{1a} = \mu_{2a} = ----- \mu_{ka}$

$F_B$, met (n-1) en (N-nk) vg. toets die hipotese

Ho: $\mu_{1b} = \mu_{2b} = ----- \mu_{nb}$

$F_{AB}$, met (k-1)(n-1) en (N-nk) vg. toets die hipotese

Ho: $\mu_{11} = \mu_{12} = ----- = \mu_{mk}$

Verwerp, in al die gevalle, Ho as $F > F_{tabel}$

NB. Waar r = 1 (slegs 1 waarneming per sel) kan ons nie $SK_{AB}$ bereken nie. Hier lyk die ANOVA tabel as volg:

ANOVA

| Bron van variasie | VG. | $SK_A$ | GK | f |
|---|---|---|---|---|
| A | k-1 | $SK_A$ | $GK_A$ | $f_A = GK_A/GK_{Fout}$ |
| B | n-1 | $SK_B$ | $GK_B$ | $f_B = GK_B/GK_{Fout}$ |
| Fout | N-k-n+1 | $SK_{Fout}$ | $GK_{Fout}$ | |
| TOTAAL | N-1 | $SK_{Totaal}$ | | |

Voorbeeld 2

Die effek van toediening van 2 soorte kunsmis op mielies moet ondersoek word.

Vier behandelings is dus ter sprake:

i. geen kunsmis; ii. kunsmis A; kunsmis B

iv. kunsmis A en B.

Daar was 7 waarnemings per sel en die opbrengste in kg per perseel was as volg:

| KUNSMIS B | | KUNSMIS A $a_0$ | $a_1$ | |
|---|---|---|---|---|
| | $b_0$ | 15<br>24<br>4 $x_{11.}$ = 91<br>9<br>6<br>8<br>25 | 13<br>17<br>13 $x_{21.}$ = 74<br>3<br>2<br>7<br>19 | $x_{.1.}$ = 165 |
| | $b_1$ | 5<br>10<br>2 $x_{12.}$ = 39<br>1<br>7<br>3<br>11 | 31<br>37<br>17 $x_{22.}$ = 189<br>24<br>19<br>28<br>33 | $x_{.2.}$ = 228 |
| | | $x_{1..}$ = 130 | $x_{2..}$ = 263 | $x_{...}$ = 393 |

$k = 2 \quad n = 2 \quad r = 7 \quad N = 28$

$KF = x_{...}^2/N = \frac{393^2}{28} = 5516,04$

$SK_{Totaal} = \sum_i \sum_j \sum_k x_{ijk}^2 - KF = 8411 - 5516,04$
$= 2894,96$

$SK_A = \Sigma x_{i..}^2/nr - KF = 86069/14 - 5516,04$
$= 631,75$

$SK_B = \sum_j x_{.j.}^2/kr - KF = 79209/14 - 5516,04$
$= 141,75$

$SK_{AxB} = \sum_i \sum_j x_{ij.}^2/r - KF = 50999/7 - 5516,04$
$= 1769,53$

$SK_{AB} = SK_{AxB} - SK_A - SK_B = 1769,53 - 631,75 - 141,75$
$= 996,03$



$SK_{Fout} = SK_{Totaal} - SK_A - SK_B - SK_{AB}$
$= 2894,96 - 631,75 - 141,75 - 996,03$
$= 1125,43$

ANOVA

| Bron van Variasie | VG. | SK | GK | f |
|---|---|---|---|---|
| A | 1 | 631,75 | 631,75 | 13,47* |
| B | 1 | 141,75 | 141,75 | 3,02 |
| AB | 1 | 996,03 | 996,03 | 21,24* |
| Fout | 24 | 1125,43 | 46,89 | |
| Totaal | 27 | 2894,96 | | |




MAW: $H_0 : \mu_{1a} = \mu_{2a}$ word verwerp.
$H_0 : \mu_{1b} = \mu_{2b}$ word aanvaar.
$H_0 : (\mu)_{00} = (\mu)_{01} = (\mu)_{10} = (\mu)_{11}$ word verwerp.

Kunsmis A het 'n betekenisvolle invloed en daar is 'n betekenisvolle interaksie tussen A en B.

Hierdie betekenisvolheid word aangedui deur 'n * (op 5% b.p.).

**(op 1% b.p.) *** (op 0,1% b.p.) langs die berekende F-waardes te plaas. (Sien ANOVA tabel).

12.3 MEERVOUDIGE VERGELYKINGS:

Indien die effekte van die peile van 'n sekere faktor van mekaar verskil moet ons nog gaan bepaal presies watter peile verskil van mekaar.

Gestel ons wil twee gemiddeldes $\bar{x}_1$ en $\bar{x}_2$ met mekaar vergelyk. Ons bereken eers, met 'n sekere formule 'n kleinste betekenisvolle verskil (KBV). Die absolute verskil tussen $\bar{x}_1$ en $\bar{x}_2$ word dan met die KBV vergelyk en as

$|\bar{x}_1 - \bar{x}_2| \geq$ KBV verskil die gemiddeldes en as

$|\bar{x}_1 - \bar{x}_2| <$ KBV verskil die gemiddeldes nie.

12.3.1 Die t-toets

$$KBV_t = \sqrt{GK_{Fout}} \quad \sqrt{\frac{1}{n_1} + \frac{1}{n_2}} \quad t_{\alpha/2;\nu}$$

Waar $GK_{fout}$ die gemiddelde vierkant fout is, $n_1$ en $n_2$ die aantal waarnemings waaruit die gemiddeldes bereken is (vir beide gemiddeldes moet dit gelyk wees).

$t_{\alpha;\nu}$ is 'n tweekantige t-tabel waarde by b.p. = $\alpha$ met $\nu$= vryheidsgrade vir fout.

12.3.2 Tukey se KBV

$$KBV_T \quad \sqrt{GK_{Fout}} \quad \sqrt{(\frac{1}{n_1} + \frac{1}{n_2})/2} \; q_{\alpha;k;\nu}$$

waar $q_{\alpha;k;\nu}$ 'n tweekantige "Gestudentifiseerde Variasiewydte" tabelwaarde by b.p. = $\alpha$, k die aantal gemiddeldes wat vergelyk moet word en $\nu$= vryheidsgrade van fout is.

Voorbeeld 3

Sien voorbeeld 2.

Die interaksie was betekenisvol.

$KBV_t$ (5%)

$$KBV_t = \sqrt{46,890} \quad \sqrt{\frac{1}{7} + \frac{1}{7}} \quad 2,064 = 7,554$$



Die absolute verskille word in die volgende tabel gegee:

| | $(\alpha\beta)_{00}$ | $(\alpha\beta)_{10}$ | $(\alpha\beta)_{01}$ | $(\alpha\beta)_{11}$ |
|---|---|---|---|---|
| $(\alpha\beta)_{00}$ | - | 2,429 | 7,429 | 14* |
| $(\alpha\beta)_{10}$ | - | - | 5 | 16,429* |
| $(\alpha\beta)_{01}$ | - | - | - | 21,429* |
| $(\alpha\beta)_{11}$ | - | - | - | - |

DUS: Die interaksie tussen

$\alpha\beta_{00}$ en $\alpha\beta_{11}$

$\alpha\beta_{10}$ en $\alpha\beta_{11}$

$\alpha\beta_{01}$ en $\alpha\beta_{11}$

is betekenisvol.

OPGAWE 12

1. Ses werkers is elk vyf kanse gegee om 'n sekere werkstuk te voltooi en die tye (min) was as volg:

| Werker | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 |
| 61 | 39 | 42 | 21 | 18 | 53 |
| 81 | 71 | 51 | 49 | 63 | 75 |
| 33 | 38 | 46 | 51 | 48 | 42 |
| 13 | 10 | 39 | 38 | 25 | 21 |
| 33 | 25 | 16 | 14 | 21 | 28 |

Voer 'n eenrigting ANOVA uit en bepaal of die gemiddelde tye van die werkers verskil. Gebruik $KBV_t$. $\alpha = 0,05$.

2. Bogenoemde data kan verdeel word in 5 dae:

| | | Werker | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 |
| Dag | M | 61 | 39 | 42 | 21 | 18 | 53 |
| | D | 81 | 71 | 51 | 49 | 63 | 75 |
| | W | 33 | 38 | 46 | 51 | 48 | 42 |
| | D | 13 | 10 | 39 | 38 | 25 | 21 |
| | V | 33 | 25 | 16 | 14 | 21 | 28 |

Voer 'n twee rigting ANOVA uit en bepaal of die gemiddelde per werker en per dag verskil. Gebruik $KBV_t$. $\alpha = 0,05$

3. 'n Twee rigting proef is uitgevoer en die resultate was as volg:

| | | A | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| | | 1 | 2 | 3 | 4 |
| B | 1 | 331<br>312 | 323<br>322 | 313<br>319 | 319<br>291 |
| | 2 | 311<br>286 | 292<br>294 | 284<br>266 | 291<br>258 |
| | 3 | 280<br>177 | 170<br>185 | 250<br>182 | 253<br>193 |

Voer 'n tweerigting ANOVA uit en bepaal of A, B en AB verskil. Gebruik $KBV_T$. $\alpha = 0,01$.



4. Ontleed die volgende as 'n eenrigting ANOVA. Gebruik $KBV_t$. $\alpha = 0,05$.

| Steekproef | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 1 | 2 | 3 | 4 | 5 |
| 148 | 198 | 148 | 208 | 150 |
| 160 | 199 | 160 | 201 | 160 |
| 160 | 207 | 164 | 200 | 176 |
| 167 | 206 | 175 | 197 | |
| 175 | 210 | | | |

HOOFSTUK 13

GEBEURLIKHEIDSTABELLE

## 13.1 Die $\chi^2$-aanpassingstoets

Dit gebeur dikwels dat 'n stel frekwensies, $o_1; o_2; \cdots; o_k$ waargeneem word uit 'n populasie en dat die teoretiesefrekwensies, $e_1; e_2; \cdots; e_k$ bereken kan word. Die vraag is nou of hierdie twee stelle frekwensies dieselfde verdeling besit.

Teoretiesefrekwensies word bereken as (waarskynlikheid) × (steekproefgrootte).

Hipoteses: $H_0$: waargenome- en teoretieseverdelings is dieselfde.

$H_1$: verdelings is nie dieselfde nie.

Toetsgrootheid: $\chi_S^2 = \sum_{i=1}^{k} \frac{(o_i - e_i)^2}{e_i}$

Kritieke waarde: $\chi_S^2 \sim \chi^2_{\alpha;(k-1)}$ (regseenkantig afgelees uit tabel IV van Stoker) as $H_0$ waar is.

Voorbeeld 1

Twee dobbelstene is 144 keer gerol en die volgende is waargeneem:

| Som van uitkoms | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 10 | 11 | 12 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| frekwensie $(o_i)$ | 2 | 10 | 10 | 15 | 18 | 27 | 22 | 14 | 14 | 10 | 2 |

Toets by $\alpha = 0,05$ of die dobbelstene onsydig is. (dws. toets of hierdie frekwensies dieselfde is as die verwagte frekwensies.)

| Som | wh. op som | e = wh × 144 | o |
|---|---|---|---|
| 2 | 1/36 | 4 | 2 |
| 3 | 2/36 | 8 | 10 |
| 4 | 3/36 | 12 | 10 |
| 5 | 4/36 | 16 | 15 |
| 6 | 5/36 | 20 | 18 |
| 7 | 6/36 | 24 | 27 |
| 8 | 5/36 | 20 | 22 |
| 9 | 4/36 | 16 | 14 |
| 10 | 3/36 | 12 | 14 |
| 11 | 2/36 | 8 | 10 |
| 12 | 1/36 | 4 | 2 |



$H_0$: verdelings is dieselfde

$H_1$: verdelings is nie dieselfde nie.

$\chi_S^2 = \sum \frac{(o_i - e_i)^2}{e_i} \sim \chi^2$ onder $H_0$.




MAW: Aanvaar $H_0$ indien $\chi_S^2 < 18,307$

Verwerp $H_0$ indien $\chi_S^2 \geq 18,307$.

$$\chi_S^2 = \frac{(2-4)^2}{4} + \ldots + \frac{(2-4)^2}{4} = 4,75$$

DUS: $H_0$ word aanvaar.
Die dobbelstene is onsydig.

## 13.2 Tweerigting-gebeurlikheidstabelle

Waargenome frekwensie kan ook in terme van tweerigtingtabelle gegee word.

| | | Faktor A | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | | $a_1$ | $a_2$ | --- | $a_k$ | |
| Faktor B | $b_1$ | $a_{11}$ | $a_{12}$ | --- | $a_{1k}$ | $a_{1\cdot}$ |
| | $b_2$ | $a_{21}$ | $a_{22}$ | | $a_{2k}$ | $a_{2\cdot}$ |
| | ⋮ | ⋮ | | | ⋮ | ⋮ |
| | $b_r$ | $a_{r1}$ | $a_{r2}$ | --- | $a_{rk}$ | $a_{r\cdot}$ |
| | | $a_{\cdot 1}$ | $a_{\cdot 2}$ | --- | $a_{\cdot k}$ | $a_{\cdot\cdot}$ |

Vir so 'n tweerigting-tabel word die teoretiesefrekwensies as volg bereken:

Faktor A

| Faktor B | $a_1$ | $a_2$ | --- | $a_k$ | |
|---|---|---|---|---|---|
| $b_1$ | $e_{11} = \frac{O_{1.} \times O_{.1}}{O_{..}}$ | $e_{12} = \frac{O_{1.} \times O_{.2}}{O_{..}}$ | --- | $e_{1k} = \frac{O_{1.} \times O_{.k}}{O_{..}}$ | $e_{1.} = O_{1.}$ |
| ⋮ | ⋮ | | | ⋮ | ⋮ |
| $b_r$ | $e_{r1} = \frac{O_{r.} \times O_{.1}}{O_{..}}$ | $e_{r2} = \frac{O_{r.} \times O_{.2}}{O_{..}}$ | --- | $e_{rk} = \frac{O_{r.} \times O_{.k}}{O_{..}}$ | $e_{r.} = O_{r.}$ |
| | $e_{.1} = O_{.1}$ | $e_{.2} = O_{.2}$ | --- | $e_{.k} = O_{.k}$ | $e_{..} = O_{..}$ |

Toetsstatistiek: $X_S^2 = \sum_{ij} \frac{(O_{ij} - e_{ij})^2}{e_{ij}}$

Kritieke waarde: $X_S^2 \sim \chi^2_{\alpha;(k-1)(r-1)}$ (regseenkantig afgelees uit tabel IV van stoker).

as $H_0$ waar is.

Hipoteses: Tweerigting-gebeurlikheidstabelle kan in twee groepe verdeel word. Die toetsstatistiek en kritieke waarde by die twee groepe is dieselfde maar verskillende hipoteses word getoets.

i. Vaste groottotaal

Hier word 'n steekproef van n elemente getrek en twee veranderlikes op elke element gemeet.

Die hipotese wat getoets word is

$H_0$ : Die twee veranderlikes is onafhanklik

$H_1$ : Die twee veranderlikes is afhanklik.

ii. Vaste rytotaal (of kolomtotaal)

Hier word uit r populasies, rye, steekproewe getrek en elke element volgens k kategorieë, kolomme, geklassifiseer.

Die hipoteses wat getoets word is

$H_0$ : kategorieë (kolomme) is ewemoontlik by al die steekproewe

$H_1$ : kategorieë is nie ewemoontlik by al die steekproewe nie.



Voorbeeld 2

'n Steekproef van 100 persone is geneem en die volgende tweerigtingtabel is saamgestel

$O_{ij}$

| | | Ouderdom (jare) | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| | | 18-25 | 26-35 | 36+ | |
| Inkomste (B) | 0-10000 | 12 | 8 | 5 | 25 |
| | 10001-20000 | 5 | 26 | 4 | 35 |
| | 20001-30000 | 2 | 7 | 16 | 25 |
| | 30001+ | 1 | 5 | 9 | 15 |
| | | 20 | 46 | 34 | 100 |

Toets by $\alpha = 0,05$ of inkomste en ouderdom onafhanklik is.

$H_0$ : Inkomste en ouderdom is onafhanklik

$H_1$ : Inkomste en ouderdom is afhanklik.

$e_{ij}$

| | | Ouderdom (jare) | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| | | 18-25 | 26-35 | 36+ | |
| Inkomste (B) | 0-10000 | 5,0 | 11,5 | 8,5 | 25 |
| | 10001-20000 | 7,0 | 16,1 | 11,9 | 35 |
| | 20001-30000 | 5,0 | 11,5 | 8,5 | 25 |
| | 30000+ | 3,0 | 6,9 | 5,1 | 15 |
| | | 20 | 46 | 34 | 100 |

$$X_S^2 = \sum_{ij} \frac{(o_{ij} - e_{ij})^2}{e_{ij}} \sim \chi^2 \text{ onder } H_0.$$

0 $\qquad \chi^2_{0,05;6} = 12,592 \qquad \chi^2$

MAW: Aanvaar $H_0$ indien $X_S^2 < 12,592$.

Verwerp $H_0$ indien $X_S^2 \geq 12,592$.

$$X_S^2 = \frac{(12 - 5,0)^2}{5,0} + \ldots + \frac{(9 - 5,1)^2}{5,1} = 39,23$$

DUS: $H_0$ word verwerp.
Inkomste en ouderdom is afhanklik.

Voorbeeld 3 *Hierdie is 2 sp.*

Honderd rokers en honderd nie-rokers is gevra of hulle die afgelope jaar griep gehad het of nie en die resultate was as volg:

| | nie-rokers | rokers | |
|---|---|---|---|
| het griep gehad | 55 | 74 | 129 |
| het nie griep gehad | 45 | 26 | 71 |
| | 100 | 100 | 200 |

Toets of die waarskynlikheid dieselfde is om griep te kry by rokers en nie-rokers. $\alpha = 0,01$.

$H_0$ : waarskynlikheid is dieselfde

$H_1$ : waarskynlikheid is nie dieselfde.

$e_{ij}$

| | nie-rokers | rokers | |
|---|---|---|---|
| het griep gehad | 64,5 | 64,5 | 129 |
| het nie griep gehad | 35,5 | 35,5 | 71 |
| | 100 | 100 | 200 |

$$X_s^2 = \sum_{ij} \frac{(o_{ij} - e_{ij})^2}{e_{ij}} \sim \chi^2 \text{ onder } H_0.$$




MAW: Aanvaar $H_0$ indien $X_s^2 < 6,635$

Verwerp $H_0$ indien $X_s^2 \geq 6,635$

$$X_s^2 = \frac{(55 - 64,5)^2}{64,5} + \cdots + \frac{(26 - 35,5)^2}{35,5} = 7,88$$

DUS: $H_0$ word verwerp.
Die waarskynlikheid om griep te kry by rokers en nie-rokers is nie dieselfde nie.



OPGAWE 13

1. Dit is bekend dat die tipes PQ, pQ, Pq en pq in die verhouding 9:3:3:1 voorkom by genetiese teelwerk. In 'n sekere eksperiment is die volgende frekwensie waargeneem

| Tipe | PQ | pQ | Pq | pq |
|---|---|---|---|---|
| Frekwensie | 170 | 78 | 71 | 41 |

Toets by $\alpha = 0,05$ of hierdie frekwensies dieselfde is as die verwagte frekwensie.

2. Dit word verwag dat in 'n sekere eksperiment A,B,C en D in dieselfde verhouding voor sal kom. Die volgende frekwensies is waargeneem.

| Tipe : | A | B | C | D |
|---|---|---|---|---|
| Frekwensie : | 43 | 57 | 49 | 51 |

Toets by $\alpha = 0,10$ of aan die verwagting voldoen is.

3. Beskou die volgende twee-rigting tabel:

| | | Kolomme 1 | 2 | 3 | 4 | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| rye | 1 | 54 | 63 | 56 | 62 | 235 |
| | 2 | 28 | 30 | 36 | 26 | 120 |
| | 3 | 8 | 12 | 8 | 17 | 45 |
| | | 90 | 105 | 100 | 105 | 400 |

Toets by $\alpha = 0,05$ of die rye en kolomme onafhanklik is.

4. 50 vroulike en 75 manlike werkers is in 'n sekere fabriek as volg geklassifiseer:

| | | Tipe werk: Arbeider | Klerklik | Bestuur | |
|---|---|---|---|---|---|
| Werker | Vroulik | 14 | 27 | 9 | 50 |
| | Manlik | 20 | 38 | 17 | 75 |
| | | 34 | 65 | 26 | 125 |

Toets by $\alpha = 0,01$ of die waarskynlikheid op die tipe werker dieselfde is by vroulike en manlike werkers.

HOOFSTUK 14

VERDELINGSVRYETOETSE

Al die hipotesetoetse wat tot nou toe bespreek is maak sekere aannames oor die populasies waaruit die steekproewe geneem is. (Bv. die populasie besit 'n normaalverdeling.) Hierdie toetse word parametriesetoetse genoem. Voordat enige van hierdie toetse gebruik kan word behoort die geldigheid van hierdie aannames eers ondersoek word.

Verdelingsvryetoetse inteendeel maak nie hierdie aannames nie en as daar getwyfel word oor die geldigheid van sekere aannames behoort 'n verdelingsvryetoets gedoen te word.

Oor die algemeen vergelyk die doeltreffendheid van verdelingsvryetoetse baie goed met die parametriesetoetse.

Slegs twee van hierdie toetse word bespreek maar daar bestaan 'n verdelingsvryetoets vir byna elke parametriesetoets.

14.1 Die Tekentoets

In §10.6.1 is 'n parametriesetoets bespreek om die hipotese $H_0: \mu_1=\mu_2$ teen die alternatief $H_1: \mu_1 \neq \mu_2$ te toets by twee klein, onafhanklike steekproewe uit normaalverdelings.

Die Tekentoets wat toets of twee steekproewe uit identies verdeelde populasies kom kan in die plek van bogenoemde toets gedoen word, met die voordeel dat die aannames nie gemaak word nie.

Hipotesis: $H_0$ : verdelings is dieselfde

$H_1$ : verdelings is nie dieselfde nie.

Toetsgrootheid: Laat $x_i$ en $y_i$, $i = 1;\cdots;n$ pare waarnemings uit twee populasies wees. Laat verder $d_i = x_i - y_i$ en $S_S$ die aantal positiewe d's.

Kritieke waarde: Die onderste kritieke waarde vir $S_S$ word afgelees uit table XIII pp 20 van Stoker. Die boonste kritieke waarde is n-onderste kritieke waarde.

VOORBEELD 1: Die dividende (%) wat twee aandele, A en B, die afgelope 10 jaar betaal het was as volg:

| Jaar | 83 | 82 | 81 | 80 | 79 | 78 | 77 | 76 | 75 | 74 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| A | 7,9 | 8,5 | 9,4 | 7,8 | 7,2 | 5,6 | 5,8 | 5,9 | 3,9 | 5,8 |
| B | 8,4 | 8,1 | 8,0 | 7,6 | 6,1 | 5,4 | 6,0 | 6,1 | 5,9 | 6,1 |

Toets by $\alpha = 0,05$ of die dividende dieselfde was.



$H_0$ : verdeling is dieselfde

$H_1$ : verdeling is nie dieselfde nie.

| A = x | B = y | d = x-y | Teken van d |
|---|---|---|---|
| 7,9 | 8,4 | -0,5 | - |
| 8,5 | 8,1 | 0,4 | + |
| 9,4 | 8,0 | 1,4 | + |
| 7,8 | 7,6 | 0,2 | + |
| 7,2 | 6,1 | 1,1 | + |
| 5,6 | 5,4 | 0,2 | + |
| 5,8 | 6,0 | -0,2 | - |
| 5,9 | 6,1 | -0,2 | - |
| 3,9 | 5,9 | -2,0 | - |
| 5,8 | 6,1 | -0,3 | - |

$S_S$ ~ tabel XIII pp 20 van Stoker onder $H_0$.



$s_{0,025;10} = 1$ $\qquad 10-s_{0,025;10} = 9$

[illegible]: Aanvaar $H_0$ indien $1 < s_S < 9$

Verwerp $H_0$ indien $s_S \leq 1$ of $S_S \geq 9$

$S_S = 5$

[illegible]: $H_0$ word aanvaar.

Die verdelings is dieselfde, m.a.w. die opbrengste was dieselfde dieselfde.

14.2 Die Wilcoxon rang-som toets

Hierdie is 'n verdelingsvrye toets soortgelyk aan die toets in §10.6.1 waar $H_0 : \mu_1 = \mu_2$ teen $H_1: \mu_1 < \mu_2$ getoets word.

Uit N eksperimentele eenhede word $n_1$ eenhede aan 'n sekere behandeling onderwerp en die orige $m_1 = N-n_1$ eenhede aan 'n kontrole. Aan die einde van die eksperiment word daar verwag dat die eenhede wat die behandeling ontvang het groter opbrengste sal lewer as die kontrole eenhede.

Gestel die opbrengste van die eksperiment is $X_1;X_2;\cdots X_{n_1}$ vir die behandeling en $Y_1;Y_2;\cdots;Y_{m_1}$ vir die kontrole. Die range $1;2;\cdots;N$ word toegeken aan $X(i)$ en $Y(i)$ sê $R_1;R_2;\cdots,R_{n_1}$ by die behandeling en $S_1;S_2;\cdots S_{m_1}$ by die kontrole. Nou word $\Sigma R_i$ en $\Sigma S_i$ bereken. (Let op dat $\Sigma R_i + \Sigma S_i = \frac{1}{2}N(N+1)$).

Hipotesis: $H_0$ : geen behandelingseffek

$H_1$ : wel behandelingseffek

Toetstatistiek: $W_S = \Sigma S_i - \frac{1}{2}m_1(m_1+1)$.

Kritieke waarde: Die toets is altyd linkseenkantig en die kritieke waarde word direk afgelees uit tabel XV pp 22 van Stoker by betekenispeil $\alpha$ en $n = \text{mak}(n_1;m_1)$ en $m = \min(n_1;m_1)$.

Voorbeeld 2: Dit word verwag dat 'n nuwe wiskunde onderrigtegniek die prestasie van studente sal verhoog. Om dit te toets is 'n groep van 20 studente gekies en uit hulle het 10 die nuwe onderrig metode ontvang en die orige 10 'n standaard metode. Een van die studente by die standaardmetode het gedurende die kursus gestaak. Die finale uitslae (%) was as volg.

| Nuut | 60 | 72 | 68 | 81 | 89 | 92 | 45 | 58 | 67 | 74 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Standaard | 48 | 87 | 91 | 56 | 64 | 51 | 54 | 66 | 65 | |

Toets by $\alpha = 0{,}01$ of die nuwe metode wel beter gevaar het.

Hipotesis: $H_0$ : geen behandelingseffek

$H_1$ : wel behandelingseffek

| $X_i$=nuut | $Y_i$=standaard | $X_{(i)}$ | $Y_{(i)}$ | $R_i$ | $S_i$ |
|---|---|---|---|---|---|
| 60 | 48 | 45 | 48 | 1 | 2 |
| 72 | 87 | 58 | 51 | 6 | 3 |
| 68 | 91 | 60 | 54 | 7 | 4 |
| 81 | 56 | 67 | 56 | 11 | 5 |
| 89 | 64 | 68 | 64 | 12 | 8 |
| 92 | 51 | 72 | 65 | 13 | 9 |
| 45 | 54 | 74 | 66 | 14 | 10 |
| 58 | 66 | 81 | 87 | 15 | 16 |
| 67 | 65 | 89 | 91 | 17 | 18 |
| 74 | | 92 | | 19 | |
| $n_1=10$ | $m_1=9$ | | | 115 | 75 |

$\Sigma R_i + \Sigma S_i = 190 \qquad \frac{1}{2}N(N+1) = \frac{1}{2}(19)(20) = 190$



$W_S = \Sigma S_i - \frac{1}{2}m(m+1) \sim W$ onder $H_0$.

$n = 10 \quad m = 9$




DAN: Aanvaar $H_0$ indien $w_s > 16$.

Verwerp $H_0$ indien $w_s \leqslant 16$.

$w_s = 75 - \frac{1}{2}(9)(10) = 30$

DUS: $H_0$ word aanvaar.
Die metode lewer nie beter resultate nie.

Waar daar gelyke waarnemings is word gemiddelde range toegeken.

Voorbeeld 3

| $X_i$ | $Y_i$ | $X_{(i)}$ | $Y_{(i)}$ | $R_i$ | $S_i$ |
|---|---|---|---|---|---|
| [illegible] | 8 | 5 | 6 | 1 | 2,5 |
| [illegible] | 8 | 6 | 7 | 2,5 | 4 |
| [illegible] | 7 | 8 | 8 | 6 | 6 |
| [illegible] | 12 | 9 | 8 | 8 | 6 |
| | 6 | | 12 | | 9 |
| | | | | 17,5 | 27,5 |

$\frac{1}{2}N(N+1) = \frac{1}{2}(9)(10) = 45$

$17{,}5 + 27{,}5 = 45$.

15.2 Ongeweegde saamgestelde prysindeks

Vir 'n groep artikels is die ongeweegde saamgestelde prysindeks

$$P_S = \frac{\Sigma p_n}{\Sigma p_o} \times 100$$

Vir artikels A, B en C in die voorbeeld is

$$P_S = \frac{12,73}{12,32} \times 100 = 103.$$

(In totaal het die pryse van die drie artikels met 3% gestyg.)

15.3 Geweegde prysindekse

Dit is vanselfsprekend dat alle artikels nie ewe veel nut vir die verbruiker het nie. Mieliemeel het byvoorbeeld 'n baie groter nut as vleissmeer.

Die nut wat 'n artikel het kan gekwantifiseer word en dan word dit die gewig van die artikel genoem.

Voorbeeld 2

| Artikel | Gewig | 1983 Hoeveelheid ($h_o$) | 1983 Prys ($p_o$) | 1984 Hoeveelheid ($h_n$) | 1984 Prys ($p_n$) |
|---|---|---|---|---|---|
| A | 1 | 100 | 1,35 | 121 | 2,12 |
| B | 5 | 63 | 0,72 | 50 | 0,79 |
| C | 2 | 9 | 10,25 | 12 | 9,82 |
| | 8 | 172 | 12,32 | 183 | 12,73 |

15.3.1 Geweegde saamgestelde prysindeks

$$P_{gs} = \frac{\Sigma p_n g}{\Sigma p_o g} \times 100$$

Vir die voorbeeld:

$$P_{gs} = \frac{(2,12)(1) + (0,79)(5) + (9,82)(2)}{(1,35)(1) + (0,72)(5) + (10,25)(2)} \times 100 = \frac{25,71}{25,45} \times 100$$

$= 101$



15.4 Laspeyres se prysindeks

$$P_L = \frac{\Sigma p_n h_o}{\Sigma p_o h_o} \times 100$$

Vir die voorbeeld is

$$P_L = \frac{(2,12)(100) + (0,79)(63) + (9,82)(9)}{(1,35)(100) + (0,72)(63) + (10,25)(9)} \times 100 = \frac{350,15}{272,61} \times 100$$

$= 128$

15.5 Paasche se prysindeks

$$P_P = \frac{\Sigma p_n h_n}{\Sigma p_o h_n} \times 100$$

Vir die voorbeeld is

$$P_P = \frac{(2,12)(121) + (0,79)(50) + (9,82)(12)}{(1,35)(121) + (0,72)(50) + (10,25)(12)} \times 100 = \frac{413,86}{332,35} \times 100$$

$= 128$

15.6 Fischer se prysindeks

$$P_F = \sqrt{P_L \cdot P_P}$$

Vir die voorbeeld:

$$P_F = \sqrt{(128)(128)} = 128$$

15.7 Drobisch se prysindeks

$$P_D = \frac{(P_L + P_P)}{2}$$

Vir die voorbeeld:

$$P_D = \frac{128 + 128}{2} = 128$$

15.8 Verandering van die basisjaar van prysindekse

As 'n stel indekse met 'n sekere basisjaar bereken is, is dit soms nodig om hierdie basisjaar te verander:

$$\text{Nuwe indeks} = \frac{\text{ou indeks}}{\text{basisjaar indeks}} \times 100.$$

Voorbeeld 3

Die volgende tabel gee die prysindekse van 'n groep artikels vir die afgelope 7 jaar, met 1976 as basisjaar.

| Jaar | Indeks |
|---|---|
| 1977 | 82 |
| 1978 | 93 |
| 1979 | 110 |
| 1980 | 111 |
| 1981 | 109 |
| 1982 | 121 |
| 1983 | 113 |

As 1978 die basisjaar gemaak moet word is die nuwe indekse:

| Jaar | Indeks |
|---|---|
| 1977 | $\frac{82}{93} \times 100 = 88$ |
| 1978 | $\frac{93}{93} \times 100 = 100$ |
| 1979 | $\frac{110}{93} \times 100 = 118$ |
| 1980 | $\frac{111}{93} \times 100 = 119$ |
| 1981 | $\frac{109}{93} \times 100 = 117$ |
| 1982 | $\frac{121}{93} \times 100 = 130$ |
| 1983 | $\frac{113}{93} \times 100 = 122$ |

(Let op dat die indeks vir die nuwe basisjaar 100 is.)



OPGAWE 15

1. Beskou die volgende tabel:

| | Gewig | 1981 Prys | 1981 Hoeveelheid | 1982 Prys | 1982 Hoeveelheid | 1983 Prys | 1983 Hoeveelheid |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Botter | 2 | 1,73 | 64 | 1,95 | 75 | 1,25 | 120 |
| Melk | 8 | 0,51 | 127 | 0,62 | 136 | 0,84 | 172 |
| Kaas | 4 | 1,23 | 73 | 1,75 | 72 | 2,01 | 74 |

a. Met 1981 as basisjaar bereken enkelvoudige ongeweegde prysindekse vir botter, melk en kaas in 1982 en 1983.

b. Met 1982 as basisjaar bereken ongeweegde saamgestelde, Laspeyres en Paasche se prysindeks vir 1983.

c. Met 1981 as basisjaar bereken die geweegde saamgestelde prysindeks vir 1982.

2. Beskou die volgende tabel:

| | Gewig | 1951 Prys | 1951 hoeveelheid | 1952 Prys | 1952 Hoeveelheid |
|---|---|---|---|---|---|
| Koring | 4 | 125 | 93 | 137 | 97 |
| Mielies | 4 | 114 | 172 | 121 | 196 |
| Sorgum | 1 | 96 | 21 | 93 | 36 |

Met 1951 as basisjaar bereken Laspeyres, Paasche, Fischer en Drobisch se prysindekse. en hoeveelheidsindeks.

3. Beskou die volgende tabel van prysindeks (1915 was as basisjaar geneem).

| Jaar | Indeks |
|---|---|
| 1920 | 85 |
| 1925 | 93 |
| 1930 | 92 |
| 1935 | 97 |
| 1940 | 101 |
| 1945 | 99 |
| 1950 | 105 |
| 1955 | 110 |
| 1960 | 117 |
| 1965 | 121 |
| 1970 | 113 |
| 1975 | 101 |
| 1980 | 107 |

Bereken nuwe indekse deur 1920, 1930, 1940, 1950, 1960, 1970 en 1980 basisjare te maak.

## HOOFSTUK 16

### TYDREEKSE

'n Tydreeks is 'n stel data wat oor verskillende tye waargeneem is. Die doel van 'n tydreeksontleding is om die aard van die variasie te bestudeer en om voorspellings vir die toekoms te maak.

### VOORBEELD

| Jaar | Kwartaal | y = Verkope van ABC (R10000) |
|---|---|---|
| 1972 | 3 | 7,4 |
| | 4 | 15,1 |
| 1973 | 1 | 4,7 |
| | 2 | 8,7 |
| | 3 | 7,7 |
| | 4 | 14,1 |
| 1974 | 1 | 6,3 |
| | 2 | 10,6 |
| | 3 | 8,6 |
| | 4 | 16,7 |
| 1975 | 1 | 6,7 |
| | 2 | 14,5 |
| | 3 | 10,2 |
| | 4 | 18,9 |
| 1976 | 1 | 8,7 |
| | 2 | 13,1 |
| | 3 | 10,8 |
| | 4 | 21,4 |
| 1977 | 1 | 8,2 |
| | 2 | 13,9 |
| | 3 | 11,2 |
| | 4 | 22,2 |
| 1978 | 1 | 9,1 |
| | 2 | 13,5 |



VERKOPE VAN ABC




Die mees algemene tydreeksmodel is die multiplikatiewe-model wat stel dat opbrengs = Langtermyneffek × Seisoenseffek × konjunktuurskommeling × toevallige variasie.

OF

$y = L \times S \times K \times V$

Die langtermyneffek (L) is die algemene tendens wat in tydreekse voorkom. Indien hierdie effek bereken word word dit in dieselfde eenhede as y uitgedruk.

Waar 'n tydreeks oor kwartale, maande of dae gaan vir 'n paar jaar is daar baie keer patrone oor die seisoene of seisoenseffekte (S) teenwoordig. As S bereken word word dit as 'n indeks uitgedruk.

Konjunktuurskommeling (K) is baie soortgelyk as seisoenseffekte maar die periodes waaroor dit plaasvind is nie konstant nie. Hierdie skommeling word toegeskryf aan faktore soos natuurrampe en politiekeklimate. As K bereken word word dit ook as 'n indeks uitgedruk.

In 'n tydreeksmodel moet daar ook voorsiening gemaak word vir toevallige variasie (V) in y. Hierdie komponent maak voorsiening vir metingsfoute en ander toevallige verskynsels. As V bereken word word dit ook as 'n indeks uitgedruk.

Enige komponent in die tydreeksmodel kan met deling verwyder word:

$$y = L\,S\,K\,V$$

$$\frac{y}{S} = \frac{L\,S\,K\,V}{S} = L\,K\,V$$

$$\frac{L\,K\,V}{L} = K\,V \text{ ens.}$$

In die grafiese voorstelling om ABC se data is dit baie duidelik dat daar 'n langtermyn en seisoenseffekte teenwoordig is.

16.1 Berekening van Langtermyneffekte

In al die gevalle wat in hierdie boek bespreek sal word kan die langtermyneffek met 'n reguitlyn benader word.

'n Metode om hierdie lyn te bereken is gewone lineêre regressie waar y as die afhanklike en tyd as onafhanklike veranderlike gekies word.

Die tye word eers geskaal sodat $\Sigma t_i = 0$. Dit kan gedoen word deur die tye ···-3; -2; -1; 0; 1; 2; 3; ··· te nommer as n onewe is en
···· -7; -5; -3; -1; 1; 3; 5; 7 ··· te nommer as n ewe is.

Nou is $L = \hat{y} = a + bt$ waar

$$b = \frac{\Sigma y_i t_i - n\bar{y}\bar{t}}{\Sigma t_i^2 - n\bar{t}^2} = \frac{\Sigma y_i t_i}{\Sigma t_i^2} \quad \text{as } \Sigma t_i = 0.$$

$$a = \bar{y} - b\bar{t} = \bar{y} \qquad \text{as } \Sigma t_i = 0.$$

Elke waarde van $t_i$ word in die lyn vervang om $\hat{y}_i = L_i$ te bereken.



VOORBEELD (vervolg)

| Jare | Kwartale | y: (R10000) | $t_i$ | $\hat{y}_i = L$ (R10000) |
|---|---|---|---|---|
| 1972 | 3 | 7,4 | -23 | 8,8 |
| | 4 | 15,1 | -21 | 9,0 |
| 1973 | 1 | 4,7 | -19 | 9,3 |
| | 2 | 8,7 | -17 | 9,6 |
| | 3 | 7,7 | -15 | 9,8 |
| | 4 | 14,1 | -13 | 10,1 |
| 1974 | 1 | 6,3 | -11 | 10,3 |
| | 2 | 10,6 | - 9 | 10,6 |
| | 3 | 8,6 | - 7 | 10,9 |
| | 4 | 16,7 | - 5 | 11,1 |
| 1975 | 1 | 6,7 | - 3 | 11,4 |
| | 2 | 14,5 | - 1 | 11,6 |
| | 3 | 10,2 | 1 | 11,9 |
| | 4 | 18,9 | 3 | 12,2 |
| 1976 | 1 | 8,7 | 5 | 12,4 |
| | 2 | 13,1 | 7 | 12,7 |
| | 3 | 10,8 | 9 | 12,9 |
| | 4 | 21,4 | 11 | 13,2 |
| 1977 | 1 | 8,2 | 13 | 13,5 |
| | 2 | 13,9 | 15 | 13,7 |
| | 3 | 11,2 | 17 | 14,0 |
| | 4 | 22,2 | 19 | 14,2 |
| 1978 | 1 | 9,1 | 21 | 14,5 |
| | 2 | 13,5 | 23 | 14,8 . |

$\Sigma y_i t_i = 597,3 \quad \Sigma t_i^2 = 4600,0 \quad \Sigma t_i = 0 \quad \bar{y} = 11,76$

$a = 11,76 \quad b = 0,13 \quad \hat{y} = 11,76 + 0,13t$

16.2 BEWEGENDE GEMIDDELDES

Bewegende Gemiddeldes is 'n reeks gemiddeldes wat uit 'n data reeks bereken word deur telkens een ou term weg te laat en een nuwe term by te voeg en dan gemiddeldes te bereken.

Byvoorbeeld: vir die data 8 5 9 7 6 4 is die 3-term bewegende gemiddeldes:

$\frac{8+5+9}{3} = 7,3 \quad \frac{5+9+7}{3} = 7,0 \quad \frac{9+7+6}{3} = 7,3 \quad \frac{7+6+4}{3} = 5,7$;

en die 4-term bewegende gemiddeldes:

$\frac{8+5+9+7}{4} = 7,3 \quad \frac{5+9+7+6}{4} = 6,8 \quad \frac{9+7+6+4}{4} = 6,5$

Bewegende gemiddeldes het die nadeel dat daar minder terme is as in die oorspronklike data.

16.3 Berekening van Seisoensindekse

As bewegende gemiddeldes by 'n tydreeks bereken word het dit die effek dat die reeks glad gestryk word deurdat die seisoenseffekte en toevallig variasie verwyder word.

Beskou ons die model y = L S K V en bereken bewegende gemiddelde is die resultaat dat slegs LK oorbly en

$$\frac{y}{L\ K} = \left(\frac{y}{\text{bew.gem.}}\right) = \frac{L\ S\ K\ V}{L\ K} = SV$$

(Vir kwartaallikse data word 4-term bewegende gemiddeldes bereken en vir maandelikse data 12-term bewegende gemiddeldes.)

Waar ewe-terme bewegende gemiddeldes bereken word is dit nodig om hierdie gemiddeldes te sentreer. Dit word gedoen deur paarsgewys gemiddeldes te bereken.



| Jaar | Kwartaal | Y | 4-term totale | 4-term bew. gem. | gesentreerde 4-term bew.gem. = L K | $\frac{Y}{L\ K}$ = S V |
|---|---|---|---|---|---|---|
| 1972 | 3 | 7,4 | | | | |
| | 4 | 15,1 | 35,9 | 8,98 | | |
| 1973 | 1 | 4,7 | 36,2 | 9,05 | 9,02 | 0,52 |
| | 2 | 8,7 | 35,2 | 8,80 | 8,93 | 0,97 |
| | 3 | 7,7 | 36,8 | 9,20 | 9,00 | 0,86 |
| | 4 | 14,1 | 38,7 | 9,68 | 9,44 | 1,49 |
| 1974 | 1 | 6,3 | 39,6 | 9,90 | 9,79 | 0,64 |
| | 2 | 10,6 | 42,2 | 10,55 | 10,23 | 1,04 |
| | 3 | 8,6 | 42,6 | 10,65 | 10,60 | 0,81 |
| | 4 | 16,7 | 46,5 | 11,63 | 11,14 | 1,50 |
| 1975 | 1 | 6,7 | 48,1 | 12,03 | 11,83 | 0,57 |
| | 2 | 14,5 | 50,3 | 12,58 | 12,31 | 1,18 |
| | 3 | 10,2 | 52,3 | 13,08 | 12,83 | 0,80 |
| | 4 | 18,9 | 50,9 | 12,73 | 12,91 | 1,46 |
| 1976 | 1 | 8,7 | 51,5 | 12,88 | 12,81 | 0,68 |
| | 2 | 13,1 | 54,0 | 13,50 | 13,19 | 0,99 |
| | 3 | 10,8 | 53,5 | 13,38 | 13,44 | 0,80 |
| | 4 | 21,4 | 54,3 | 13,58 | 13,48 | 1,59 |
| 1977 | 1 | 8,2 | 54,7 | 13,68 | 13,63 | 0,60 |
| | 2 | 13,9 | 55,5 | 13,88 | 13,78 | 1,01 |
| | 3 | 11,2 | 56,4 | 14,10 | 13,99 | 0,80 |
| | 4 | 22,2 | 56,0 | 14,00 | 14,05 | 1,58 |
| 1978 | 1 | 9,1 | | | | |
| | 2 | 13,5 | | | | |

Om nou die seisoensindekse te bereken word 'n kwartaallikse- of maandeliksetabel van S V saamgestel. Uit hierdie tabel word die gemiddelde per kwartaal of maand bereken nadat die grootste en kleinste waarnemings weggelaat is. Laasgenoemde word gemoderniseerde gemiddeldes genoem.

Die onaangepaste seisoensindekse is die gemoderniseerde gemiddeldes x 100.

Om die onaangepaste seisoensindeks te laat optel na 400 vir kwartaallikse data en na 1200 vir maandelikse data word elke seisoensindeks gedeel met die totaal van al die seisoensindeks en gemaal met 400 of 1200. Dit word die aangepaste seisoensindekse genoem. Verder word die aangepaste seisoensindekse ook as 'n verhouding uitgedruk.

VOORBEELD (vervolg)

KWARTAALIKSE TABEL VAN SV

| Jaar | Kwartaal 1 | 2 | 3 | 4 | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|
| 1973 | 0,52 | 0,97 | 0,86 | 1,49 | |
| 1974 | 0,64 | 1,04 | 0,81 | 1,50 | |
| 1975 | 0,57 | 1,18 | 0,80 | 1,46 | |
| 1976 | 0,68 | 0,99 | 0,80 | 1,59 | |
| 1977 | 0,60 | 1,01 | 0,80 | 1,58 | |
| gemoderniseerde totale | 1,81 | 3,04 | 2,41 | 4,57 | |
| gemoderniseerde gemiddeldes | 0,603 | 1,013 | 0,803 | 1,523 | |
| onaangepaste seisoens-indekse % | 60,3 | 101,3 | 80,3 | 152,3 | 394,2 |
| aangepaste seisoens-indekse % | 61,2 | 102,0 | 81,5 | 154,5 | 400,0 |
| aangepaste seisoens-indeks as verhouding | 0,612 | 1,028 | 0,815 | 1,545 | 4 |

Nou kan die seisoenseffek uit die tydreeks verwyder word deur slegs met die betrokke seisoensindeks (as verhouding) te deel:

$$\frac{Y}{S} = \frac{L\ S\ K\ V}{S} = L\ K\ V$$

$$\frac{S\ V}{S} = V \quad \text{ens.}$$



VOORBEELD (vervolg)

| Jaar | Kwartaal | Y | L | SV | $\hat{S}$ | $\frac{SV}{\hat{S}} = V$ | $\frac{Y}{LSV} = K$ |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1972 | 3 | 7,4 | 8,8 | | 0,815 | | |
| | 4 | 15,1 | 9,0 | | 1,545 | | |
| 1973 | 1 | 4,7 | 9,3 | 0,52 | 0,612 | 0,850 | 0,972 |
| | 2 | 8,7 | 9,6 | 0,97 | 1,028 | 0,944 | 0,934 |
| | 3 | 7,7 | 9,8 | 0,86 | 0,815 | 1,055 | 0,914 |
| | 4 | 14,1 | 10,1 | 1,49 | 1,545 | 0,964 | 0,937 |
| 1974 | 1 | 6,3 | 10,3 | 0,64 | 0,612 | 1,046 | 0,956 |
| | 2 | 10,6 | 10,6 | 1,04 | 1,028 | 1,012 | 0,962 |
| | 3 | 8,6 | 10,9 | 0,81 | 0,815 | 0,994 | 0,974 |
| | 4 | 16,7 | 11,1 | 1,50 | 1,545 | 0,971 | 1,003 |
| 1975 | 1 | 6,7 | 11,4 | 0,57 | 0,612 | 0,931 | 1,031 |
| | 2 | 14,5 | 11,6 | 1,18 | 1,028 | 1,148 | 1,059 |
| | 3 | 10,2 | 11,9 | 0,80 | 0,815 | 0,982 | 1,071 |
| | 4 | 18,9 | 12,2 | 1,46 | 1,545 | 0,945 | 1,061 |
| 1976 | 1 | 8,7 | 12,4 | 0,68 | 0,612 | 1,111 | 1,007 |
| | 2 | 13,1 | 12,7 | 0,99 | 1,028 | 0,963 | 1,042 |
| | 3 | 10,8 | 12,9 | 0,80 | 0,815 | 0,982 | 1,047 |
| | 4 | 21,4 | 13,2 | 1,59 | 1,545 | 1,029 | 1,020 |
| 1977 | 1 | 8,2 | 13,5 | 0,60 | 0,612 | 0,980 | 1,005 |
| | 2 | 13,9 | 13,7 | 1,01 | 1,028 | 0,982 | 1,005 |
| | 3 | 11,2 | 14,0 | 0,80 | 0,815 | 0,982 | 1,000 |
| | 4 | 22,2 | 14,2 | 1,58 | 1,545 | 1,023 | 0,989 |
| 1978 | 1 | 9,1 | 14,5 | | 0,612 | | |
| | 2 | 13,5 | 14,8 | | 1,028 | | |

## 16.4 Vooruitskatting

In die meeste gevalle word 'n tydreeksanaliese gedoen om vooruitskattings te maak.

Die regte waardes van t word in die langtermyn lyn vervang. Nou word hierdie vooruitskatting aangepas vir die betrokke seisoensindeks (vermenigvuldig dit met die seisoensindeks). Omdat die toevallige variasie onvoorspelbaar is word dit uit vooruitskatting geïgnoreer. Konjunktuurindekse kan ook in berekening gebring word mits die tydreeks lank is sodat 'n grafiese vooruitskatting van die konjunktuurmiddels gemaak kan word, as dit nie die geval is nie word die konjunktuur ook uit die vooruitskatting gelaat.

VOORBEELD (vervolg)

Die vooruitskattings vir die volgende vier kwartale word gemaak. (Konjunktuur word geïgnoreer.)

| Jaar | Kwartaal | t | L | S | Vooruitskatting |
|---|---|---|---|---|---|
| 1978 | 3 | 25 | 15,01 | 0,815 | 12,2 |
| | 4 | 27 | 15,27 | 1,545 | 23,6 |
| 1979 | 1 | 29 | 15,53 | 0,612 | 9,5 |
| | 2 | 31 | 15,79 | 1,028 | 16,2 |



OPGAWE 16

Ontleed die volgende tydreekse en maak vier vooruitskattings:

a.

| Jaar | Maand | Waarde | Jaar | Maand | Waarde |
|---|---|---|---|---|---|
| 1980 | Jan | 219 | 1982 | Jan | 196 |
| | Feb | 218 | | Feb | 197 |
| | Maart | 221 | | Maart | 201 |
| | April | 216 | | April | 201 |
| | Mei | 213 | | Mei | 202 |
| | Junie | 211 | | Junie | 198 |
| | Julie | 217 | | Julie | 195 |
| | Aug | 211 | | Aug | 199 |
| | Sept | 217 | | Sept | 200 |
| | Okt | 213 | | Okt | 201 |
| | Nov | 205 | | Nov | 204 |
| | Des | 206 | | Des | 205 |
| 1981 | Jan | 206 | 1983 | Jan | 203 |
| | Feb | 207 | | Feb | 204 |
| | Maart | 205 | | Maart | 201 |
| | April | 203 | | April | 202 |
| | Mei | 200 | | Mei | 202 |
| | Junie | 203 | | Junie | 201 |
| | Julie | 200 | | Julie | 200 |
| | Aug | 199 | | Aug | 204 |
| | Sept | 201 | | Sept | 200 |
| | Okt | 200 | | Okt | 195 |
| | Nov | 195 | | Nov | 198 |
| | Des | 193 | | Des | 197 |

b.

| Jaar | Termyn | Waarde |
|---|---|---|
| 1950 | 1 | 55,9 |
| | 2 | 28,1 |
| | 3 | 26,5 |
| 1951 | 1 | 60,1 |
| | 2 | 34,0 |
| | 3 | 33,6 |
| 1952 | 1 | 67,9 |
| | 2 | 40,3 |
| | 3 | 36,7 |
| 1953 | 1 | 77,2 |
| | 2 | 42,8 |
| | 3 | 40,4 |
| 1954 | 1 | 86,8 |
| | 2 | 35,9 |
| | 3 | 46,6 |
| 1955 | 1 | 86,7 |
| | 2 | 50,9 |
| | 3 | 40,8 |
| 1956 | 1 | 85,2 |
| | 2 | 46,8 |
| | 3 | 41,0 |
| 1957 | 1 | 80,7 |
| | 2 | 53,1 |
| | 3 | 44,6 |
| 1958 | 1 | 82,0 |
| | 2 | 55,5 |
| | 3 | 47,4 |
| 1959 | 1 | 82,3 |
| | 2 | 55,2 |
| | 3 | 49,8 |



c.

| Jaar | Semester | Waarde |
|---|---|---|
| 1951 | 1 | 28,2 |
| | 2 | 38,1 |
| 1952 | 1 | 38,3 |
| | 2 | 29,8 |
| 1953 | 1 | 28,5 |
| | 2 | 27,8 |
| 1954 | 1 | 28,7 |
| | 2 | 39,9 |
| 1955 | 1 | 29,3 |
| | 2 | 37,5 |
| 1956 | 1 | 31,7 |
| | 2 | 37,5 |
| 1957 | 1 | 31,1 |
| | 2 | 28,5 |
| 1958 | 1 | 32,0 |
| | 2 | 29,8 |
| 1959 | 1 | 29,0 |
| | 2 | 38,4 |
| 1960 | 1 | 38,5 |
| | 2 | 56,1 |
| 1961 | 1 | 42,3 |
| | 2 | 40,0 |
| 1962 | 1 | 42,7 |
| | 2 | 52,2 |
| 1963 | 1 | 51,5 |
| | 2 | 60,8 |
| 1964 | 1 | 56,5 |
| | 2 | 50,3 |
| 1965 | 1 | 41,7 |
| | 2 | 43,2 |
| 1966 | 1 | 54,6 |
| | 2 | 46,1 |

HOOFSTUK 17

# FINANSIëLE BEREKENINGE

## 17.1 Rentebegrippe

### 17.1.1 Tydwaarde van geld

Dit is bekend dat R100,00 vandag baie minder werd is as vyf jaar gelede. Verder sal R100,00 wat vandag belê word teen 10% rente oor een jaar R110,00 werd wees.

Om die verskillende tipes rente te bestudeer is dit nodig om eers sekere grondbegrippe te definieer:

#### 17.1.1.1 Kapitaal (K)

Dit is 'n gegewe bedrag kontant in een of ander geldeenheid.

#### 17.1.1.2 Rente (r)

Dit is die vergoeding wat op 'n kapitale bedrag verdien word vir die gebruik van die kapitaal. Rente word gewoonlik jaarliks, halfjaarliks, kwartaalliks of maandeliks betaal.

#### 17.1.1.3 Termyn (n)

Gewoonlik word die kapitale bedrag vir 'n sekere termyn gebruik en rente vir daardie termyn bereken. Die termyn verwys na die totale aantal periodes, of dele van periodes, wat die kapitaal gebruik word.

#### 17.1.1.4 Eindbedrag ($S_n$)

Dit is 'n bedrag gelyk aan die oorspronklike kapitaal plus die rente wat dit verdien het aan die einde van 'n sekere periode.

#### 17.1.1.5 Rentekoers (i)

Dit is die rente per 100 eenhede kapitaal per periode Byvoorbeeld 6½% per jaar wat dieselfde is as 0,065 per eenheid per jaar.

### 17.1.2 Enkelvoudige rente

Dit is rente wat slegs op die oorspronklike kapitale bedrag bereken word en aan die einde van gelyke tydsintervalle betaal word.

'n Formule vir die berekening van die slotbedrag ($S_n$) na n periodes as die kapitale bedrag K is en die enkelvoudige rentekoers i% per periode, is

$$S_n = K + Kn\frac{i}{100}$$



Voorbeeld 1

Die slotbedrag, as R220,00 vir 9 maande teen 'n enkelvoudige rentekoers van 8% p.j. belê word is:

$$S_n = K + Kni/100$$
$$= 220 + (220(\frac{9}{12})8)/100$$
$$= 220 + 13,2$$
$$= R233,20$$

### 17.1.3 Saamgestelde Rente

Dit is rente wat op die oorspronklike kapitale bedrag plus vorige rentebedrae bereken word.

Die formule vir die berekening van die slot bedrag ($S_n$) as 'n kapitale bedrag K belê is vir n periodes teen 'n saamgestelde rentekoers van i% per periode is:

$$S_n = K(1 + \frac{i}{100})^n$$

(Let op dat i die rentekoers per periode is, as dit nie die geval is nie moet die koers per periode bereken word. Byvoorbeeld 12% p.j. = 3% per kwartaal.)

Voorbeeld 2

R1 200,00 word vir 'n periode van 2 jaar teen 'n saamgestelde rentekoers van 14% p.j. belê. Die rente word halfjaarliks saamgestel. Bereken die eindbedrag.

14% p.j. = 7% per halfjaar.

2 jaar = 4 halfjaar periodes.

$$S_n = K(1 + \frac{i}{100})^n$$
$$= 1200(1 + \frac{7}{100})^4$$
$$= R1\ 572,96$$

### 17.1.4 Nominale en effektiewe rentekoerse

Nominale rentekoers is die gekwoteerde rentekoers bv: 14% rente per jaar jaarliks saamgestel of 12% rente per jaar maandeliks saamgestel.

As R250,00 byvoorbeeld teen 'n rentekoers van 10% p.j., kwartaalliks saamgestel belê word is die slot bedrag na 1 jaar:

$$S_n = 250(1 + \frac{2,5}{100})^4 = R275,95.$$

Die rente wat verdien is, is

R275,95 - R250,00 = R25,95

of $\frac{25,95}{250,00} \times 100 = 10,38$

Hierdie is die effektiewe rentekoers per jaar.

## 17.2 Annuïteite

'n Annuïteit word gedefinieer as 'n reeks betalings wat met gelyke tydsintervalle oor 'n sekere termyn gemaak word. Byvoorbeeld: 'n persoon belê R100,00 per maand vir vyf jaar teen 12% p.j.

### 17.2.1 Agternabetaalde annuïteite (gewone-)

Agternabetaalbare of gewone annuïteite is as die betalings aan die einde van die tydsintervalle gemaak word en vooruitbetaalbareannuïteite is as die betaling aan die begin van 'n tydsinterval gemaak word.

As vir 'n gewone annuïteit $S_n$ die eindbedrag, $p$ die betalings per termyn, $i$ die % rente per termyn en $n$ die aantal termyne is:

$$S_n = p\left[\frac{(1+\frac{i}{100})^n-1}{\frac{i}{100}}\right]$$

of $$p = \frac{\frac{i}{100}S_n}{(1+\frac{i}{100})^n-1}$$

of $$n = \frac{\log(\frac{iS_n}{100p}+1)}{\log(1+\frac{i}{100})}$$

Voorbeeld 3: 'n Persoon belê R200,00 per maand teen 12% rente p.j. in 'n gewone annuïteit vir 10 jaar. Bereken die eindbedrag.

$$i = \frac{12\%}{12} = 1\%$$

$$n = 10 \times 12 = 120$$

$$S_n = p\left[\frac{(1+\frac{i}{100})^n-1}{\frac{i}{100}}\right]$$

$$= 200\left[\frac{(1+\frac{1}{100})^{120}-1}{\frac{1}{100}}\right]$$

$$= 46007,74$$



Voorbeeld 4

Hoe lank moet 'n persoon maandeliks 'n bedrag van R100,00 vir 'n gewone annuïteit belê teen 14% rente p.j. sodat die eindbedrag R5 000,00 is?

$$n = \frac{\log(\frac{14.5000}{12.100.100}+1)}{\log(1+\frac{14}{12.100})}$$

$$= 39,6$$

$$\simeq 40 \text{ maande.}$$

### 17.2.2 Vooruitbetaalde annuïteite

Vir 'n vooruitbetaalde annuïteit is die eindbedrag $\ddot{S}_n = S_{n+1} - p$ waar $S_{n+1}$ die eindbedrag van 'n gewone annuïteit is na n+1 periodes.

Voorbeeld 5

'n Persoon belê R2 500,00 halfjaarliks in 'n vooruitbetaalde annuïteit teen 16% p.j. vir 4 jaar. Bereken die eindbedrag.

$$n = 8$$

$$i = \frac{16\%}{2} = 8\%$$

$$\ddot{S}_n = S_{n+1} - p$$

$$\ddot{S}_8 = 2\,500\left[\frac{(1+\frac{8}{100})^9-1}{\frac{8}{100}}\right] - 2\,500$$

$$= 28718,89$$

## 17.3 Terugbetaling van lenings

As 'n persoon 'n kapitale bedrag K leen en dit terug betaal in n periodes teen 'n rentekoers van i% per periode en die paaiement per periode is p dan is:

$$p = \frac{\frac{Ki}{100}(1+\frac{i}{100})^n}{(1+\frac{i}{100})^n-1}$$

of $$K = \frac{100p\left[(1+\frac{i}{100})^n-1\right]}{i(1+\frac{i}{100})^n}$$

of $$n = \frac{\log\left|\frac{p}{p-\frac{Ki}{100}}\right|}{\log(1+\frac{i}{100})}$$

